*By*

UNIE-VOLKSPERS-BOEKHANDEL
**Bus 90, KAAPSTAD**

*het ook die volgende ROMANS verskyn:*

# DIE UITERSTE DRAAI

*Deur* H. J. M. REDELINGHUYS

Dit is 'n boeiende familie-roman, vol spannende hoop, met 'n gesonde strekking.



# DIE LAASTE SKIPPER

*Deur* H. J. M. REDELINGHUYS

'n Rustige verhaal wat veral boei om sy eenvoud en die beligting van die aristokratiese in die laaste skipper. Saam met DIE UITERSTE DRAAI (as familie-trilogie) behoort dit 'n plek op elke boekrak in te neem.



# OU KAMFERBOOM

*Deur* EMMA D. M. VENTER

In hierdie werk betree die skryfster die sogenaamde „verbode terrein" — 'n boek wat die leser end-uit in spanning sal hou.



# GETY

*Deur* HOLMER JOHANSSEN

Elke vrou sal belangstel in die openhartige ontboeseming van 'n man.



# NAGVLUG

Geoutoriseerde vertaling van Antoine de Saint Exupéry se moderne Franse roman

*Deur* J. G. J. KRIGE

'n Resensent sê: „Dié wat NAGVLUG nie lees nie, doen hulself skade aan."

BY ALLE BOEKHANDELAARS

# KAIN

*DEUR*

ALBERT DU BIEL

TWEEDE DRUK



DIE BOEREBLAD BEPERK.

PAARL

1931.

## — WERKE VAN —

A. DU BIEL

**Die Misdade van die Vaders.**

**Getrou.**

**Die Eenoog Verkenner.**

**Die Verraaier en ander Verhale.**

**Die Debatboek.**

BOEK I.

---

INHOUD.



BOEK II.

# VOORWOORD.

Vriendelike Leser,

Andermaal waag ek dit om die Afrikaanslesende publiek 'n boekie aan te bied; en ek neem hierdie geleëntheid te baat om u hartelik vir u milde ondersteuning in die verlede te bedank.

Dit sal miskien goed wees as ek hier korteliks iets sê van die historiese feite waarop hierdie werkie gebaseer is.—

Landdros Naudé, en vernamelik sy invloed oor Swasieland, is histories. Sy naam is verander; maar dié merkwaardige man het werklik geleef.

Dieselfde geld ook van Matatjana, die Amaswasie-generaal. Dit het my geluk om mededelinge te vind omtrent hierdie Kaffer-hoofman wat die karaktersketş van hom absoluut regverdig.

"Snelskiet is 'n tipe, goed bekend in die ou dae.

Wat Lewinski betref, hy is nog met ons—'n weinig meer beskaaf en geheimsinniger as vroeër, Nogtans hier; en sy slagoffers kan ons vandag in baie groter getalle tel.

Pretorius is ook 'n tipe, alhoewel hy nou maar selde gevind word.

Dat die vriendelike verhouding tussen die Amaswasie en

die Boere ontstaan het, op die wyse soos in ,,Kain" vertel word, is 'n historiese feit; en my verhaal daarvan is gebaseer op die getuienis van 'n man wat in daardie tyd geleef het, en wat destyds 'n belangryke posisie in die Transvaal beklee het.

Die tweede druk is grondig hersien wat betref taal en spelling.

DIE SKRYWER.

Paarl,

21 Maart, 1931.



# PROLOOG.

Aan die wilde gebergtes, die heldere strome en uitgestrekte vlaktes van Suid-Afrika rig ek 'n bede: Sluit oop die boek van u geheime! Vertel my van die lewe en strewe, trane en geluk, liefde en lyding van die fiere voorgeslagte wat hul lewe hier in u donker, dog aantreklike skoot geleef het. Op die gelaat van moeder Natuur rus 'n ewige glimlag, oneindig soet maar onverklaarbaar. Trou bewaar sy haar geheime, en troostend is die versekering dat, as sy van ons veel onthou wat strelend en goed is, sy ook veel bedek wat kwaad en teleurstellend sal wees......Skryf en werk voort onvermoeid. Somtyds word 'n boodskap aan 'n troue kneg toevertrou wat nuusgierige ore nooit bereik nie.



Stadig, onder 'n doodse stilte, beklim die jongman die steile klip van Oordeel, net buitekant die Amaswasie-hoofstad. Vasberade en vriendelik gaan sy oë oor die vergaderde menigte, wat die koppie omsingel. Eerbiedig ontbloot hy sy hoof. Hy staan voor die grootheid van 'n nasie—hoe eenvoudig ook—en kan respek betoon.

'n Ou Swasie-hoofman beklim ook die klip en neem sy plek naby die witman.

,,Amaswasie,'' roep hy luid, ,,sweer trou aan die seun van die Trekkers—sweer ewig trou aan die Redder van die Amaswasie!''

In 'n oogwenk is elke knie in die grote menigte gebuig, tot selfs die voorhoofde die aarde raak.

,,Dit is goed gedaan. Getuig die belofte van die Amaswasie, o wit Hoofman.''

Byna te aangedaan om te praat, staan die witman vir 'n tydjie stil; daarna klink sy vriendelike stem te midde van 'n groot stilte:

,,Dit is welgedaan, o Amaswasie! Philip Naudé sal nie vergeet nie.''



# BOEK I.

## HOOFSTUK I.

## UIT DIE VREEMDE.

Alleen dié deel van ons lewe is onverganklik waarin ons die wil van ons Meester uitvoer en Sy wet van liefde handhaaf.

---

Bo-op die nek hou die ruiter sy perd in. Hy is 'n man van ongeveer vyf-en-dertig jaar; en 'n weelderige donker baard bedek 'n deel van sy gesig. Aandagtig aanskou hy die vallei aan die voet van die berg, en die gesig is waarlik wonderbaar skoon.

Splinternuut lyk die aarde in die vroeë oggend. Ver benede kronkel 'n rivier, en langs die oewers hiervan loer 'n paar boerewonings tussen die weelderige bome en bosse deur. Geen sterfling, mens of dier, is egter in die hele omgewing te sien nie, want die pragtige vallei is reeds lank deur die Trekkers verlate. 'n Soort van wasem hang oor die vallei en beweeg hom stadig in 'n westelike rigting.

Met 'n siddering draai die man van die toneel weg. Vir hom is daar iets afstotliks in dit alles. Dit is asof hy die

gedaante van die afskuwelike wagter van hierdie, aan die witman verbode, land sien—'n skrikwekkende, verwoestende wese; sy geraamte alleen met die mis geklee; sy oë onverbiddelik en vreeslik. In sy hand die sens van die maaier, en agter hom 'n honderdtal van lyke.

Eindelik breek die son deur in volle glorie van heldere strale en fyne kleure oor die bergtoppe. Die mis verdwyn, en die ruiter kan sy reis voortsit sonder vrees om aangetas te word deur die gevaarlike koors, wat in die lae velde van hierdie streke heers. Hy vertoef egter nie in die skone doodsvallei nie, en bly in die saal totdat die son sy hoogste punt bereik. Hier is geen teken van die verblyf van enige witmens nie. Net die pragtige, woeste natuur strek hom oral uit.

Plotseling, asof hy uit die aarde rys, maak 'n gewapende Kaffer sy verskyning.

„Waar ry jy, witman?" roep hy luid. „Weet jy nie dis Swasieland hier nie? Draai om en gaan terug. Daar is vrede tussen die Amaswasie en die Boere, maar die assegaaie is nie vir spioene stomp nie."

Sonder om op die waarskuwing ag te gee, ry die ruiter vooruit.

'n Twintigtal gewapende Kaffers verskyn nou egter en belet sy verdere vooruitgang. Met 'n uitdrukking van ongeduld hou die reisiger sy perd in.

„Jy erken, kaptein," antwoord hy, „dat die Boere en die Amaswasie vriende is. Waarom laat jul my dan nie in

vrede nie? Staat op sy! My besigheid is met jul Koning. Ek onderhandel met hom alleen."

Sonder 'n enkel verder woord ry hy vooruit, en die Kaffers val terug. Die reisiger volg nou 'n tamelike oopgetrapte voetpad, wat in en uit tussen die klowe vleg. Van tyd tot tyd maak 'n Kaffer vir 'n enkele oomblik sy verskyning, nou hier dan daar, om plotseling weer te verdwyn. Die Boer, wat bekend is met die gewoontes van die barbare, merk dit, en sy onrus vermeerder. Bo-op 'n nek hou hy sy perd in.

Voor hom lê 'n kleine vlakte uitgestrek. In die middel daarvan, en los van die ander berge af, staan 'n eienaardige, ronde kop, waarvan die kruin hoog bo die hoogste top in die rondte uitsteek. Daar is geen sterfling in die hele buurte te sien nie. Tog voel die wit man dat hy nie veilig is nie. Hy laat sy perd 'n paar oomblikke blaas; daarna gee hy hom weer die teuels en ry op 'n harde galop reguit na die kop.

Net betyds verlaat hy die gevaarlike buurte, want in dié oomblik bemerk hy dat sy vyande op hom afkruip. Toe hul hom sien vlug, verander die barbare hul taktiek en sit hul hom openlik na. Die ruiter laat hul egter gemaklik ver agter en het reeds die kruin bereik voordat hul by die voet van die berg aankom. Hy bevind homself nou op 'n kleine vlakte, omtrent tweehonderd tree in die vierkant. Groot, los rotse lê hier en daar tussen die dik bosse, wat op die sagte aarde weelderig groei. Op een van die rotse, wat verreweg die hoogste punt van die bergtop is, lê 'n groot hoop hout gereed.

Hier saal die reisiger sy perd af. Dit klaar, haal hy sy tonteldoos uit sy sak, en 'n weinig later styg 'n dik rookwolk lugwaarts.

Sy volgende bewegings is nog geheimsinniger. Omtrent 'n dertig tree van die vuur af, lê twee rotse langs mekaar. Hy loop daarheen, en in die skeur tussen die twee klippe, maak hy, met behulp van sy jas en hoed, 'n gedaante wat op 'n afstand soos 'n beeld van homself lyk. Met sy geweer in die hand, loop hy toe versigtig na die rand van die berg, waar hy in die ruie veld verdwyn. Nou is dit 'n kwessie van wie eerste gesien word, die knapheid en veldkuns van die Boer teen dié van die Barbaar.

Die rookwolke op die berg verras die Kaffers meer as enigiets anders. Is die witman mal? Dit laat hul aarsel. 'n Kaffer sal iemand wat vreemd handel nie aanval nie. 'n Mal mens is in hul oë heilig.

Afgesien hiervan word hul aanvoerder baie onrustig, toe hy die rook sien optrek. Deur die witman aan te val, handel hy direk teen die bevele van sy vors; en die rook sal ondersoek van die hoofstad lok, wanneer dit onmoontlik sal wees om sy ongehoorsaamheid te bedek. Om dié rede wil hy nou so spoedig moontlik sy vrede met die witman maak; en met dié doel voor oë gee hy bevel aan sy manskappe om op 'n afstand te volg, onderwyl hy self vooruitgaan. Baie versigtig, klim hy; maar die witman is hom te wagte en bemerk elke beweging van sy skuilplek af. Omtrent 'n dertig tree vanwaar hy versteek is, gaan die Kaffer plat by 'n

klip lê. Hiervandaan kan hy die perd, en ook die gedaante tussen die klippe, sien. Daar is niks skrikwekkend te sien nie, en die Kaffer staan regop en lig sy asgaai omhoog.

,,Waarom vlug die witman van die Kaffers weg? roep hy luid. ,,Is die Amaswasie en die Boere dan nie vriende nie? Waarom het my vriend die hout brand gesteek? Weet hy nie dat dit 'n stem is wat die Amaswasie-nasie roep nie? Umbandine sal self kom, en wat sal die Trekker antwoord as die Koning vra: ,Witman, waarom het jy my hout brand gesteek?' Kyk rond en sien hoe die rook van baie berge optrek. Dit is 'n teken dat die jongmanne van Swasieland reeds na die man soek wat die vuur brand gesteek het.''

Die Kaffer swyg, en 'n blik van misnoeë kom op sy gelaat, want die gedaante tussen die klippe maak geen beweging nie. Vir enkele sekondes heers 'n diepe, onafgebroke stilte; toe klink plotseling 'n stem luid en helder oor die bergkant:

,,Steek jou hande op, Amaswasie-Kaffer! Waarom staan jy, soos iemand sonder sinne, en praat met bosse en klippe, wat nie kan hoor nie?'' Noueliks twintig tree van hom af staan die witman op, en die verrassing van die Kaffer is onbeskryflik. ,,Maak gou'' gaan die Boer voort, ,,Landdros Naudé gebied nie tweekeer nie.''

Die noem van sy naam het die gewenste uitwerking— meer as enigiets anders. 'n Blik van vrees volg snel dié van verrassing, en in 'n oogwenk lê die asgaai van die trotse kap-

tein op die grond. Dit is dan ook nie vreemd nie, want die naam van Landdros Naudé is 'n naam om in Swasieland mee te tower.

,,Ja,," voeg Naudé stadig by; ,,jy sê reg, Matatjana: Die jongmanne van Swasieland soek na 'n misdadiger; hul soek na die Amaswasie-rebel, wat die verbond tussen die Boere en die Amaswasie-volk wil verbreek. Luister goed: Soos jy nou handel, so sal met jou gehandel word. Roep een van jou jongmanne."

Sonder 'n enkel woord teë te praat roep die Kaffer na benede. Dadelik is daar 'n antwoord, en 'n weinig later staan 'n tweede Kaffer by hul. 'n Paar woorde is genoeg om aan hom duidelik te maak wie die witman is.

Toe gee Naudé sy bevele. Uit sy sak haal hy 'n stukkie hout, eienaardig soos die kop van 'n asgaai gekerf maar stomp, waarvan die een kant plat is en wat in 'n driehoek eindig. Deur die plat kant van die hout is 'n gat netjies gesny—ook in die vorm van 'n driehoek. Met 'n skielike beweging hou hy die simbool omhoog.

,,Kyk die teken van die verbond tussen die Amaswasie en die Boere!" sê hy luid. In diepe eerbied buig die twee Kaffers laag onder die uitgestrekte hand.

,,Staan op, o bode van die Boere-volk aan die Amaswasie-vors!" gaan die Landdros voort. ,,Neem hierdie teken in jou hand en gaan haastig na die hoofstad van die Amaswasie. Draai nie na die regter- of na die linkerkant toe uit nie, en praat met niemand op die weg nie. Sê aan die Hoof-

man van al die Swasies: Groete! Gee aan hom die Simbool en sê dan weer: Naudé sê groete! Hy stuur terug die teken van die verbond tussen die Amaswasie en die Boere. Vir veiligheid in die land van die volk wat hy van ondergang gered het, vertrou hy op sy God en op sy troue roer, want vriendskap is'n leuen en beloftes 'n gebroke riet. Vertel hom dat sy kaptein van eerste gesag in Swasieland gevange sit in die kamp van Landdros Naudé. Sê weer aan die Koning: Groete! en vertel hom dat die Redder van die Amaswasie hom nooi om sy Hoofman met sy impies te kom verlos."

Sonder 'n enkel woord draai die Kaffer-bode om, toe Naudé klaar met praat is, en begin haastig die berg af te loop.

Die son is reeds onder, en die laaste, fyne tinte verdwyn van die bergtoppe. Die aandskemering is daar, en byna tegelykertyd val die donker dek van die nag oor die veld. Die vale onsekerheid is egter gebroke deur die bloedrooi strale van die vure, wat nou oral op die hoogste toppe van die berge in 'n suidoostelike rigting brand, en 'n eienaardige kleur aan die lug verleen. Selfs die bosse en rotse alom skyn onder die omstandighede te verander in somber, dreiende, lewendige wesens, totdat die ganse omgewing belaai is met 'n onheilspellende waarskuwing van komende ramp.

Blykbaar gee die witman geen teken van onrus nie; tog is sy sinne gespanne en is hy bewus van elke geluid van die nag. Teen middernag hoor hy plotseling 'n uuwe geluid, en hy besef dat dit die gereëlde trap is van marsérende manskappe in die verte.

Daarna is alles weer stil, en 'n weinig later maak 'n Kaffer plotseling sy verskyning by die vuur—sy tred so sag as dié van 'n boskat. Sonder een woord gaan hy sit, en alles is weer soos voorheen, met die uitsondering dat daar nou drie man is.

So gaan nog 'n half uur verby voor die stilte gebreek word. Alom heers nog ongebroke die stilte van die nag; maar Naudé weet dat die fleur van Swasieland om hul lê—gereed om elke teken van hul aanvoerder te gehoorsaam. Eindelik trek die vreemde Kaffer homself orent en begin kalm en vriendelik te praat.

„Waarom kamp die Hoofman van die Boere met die wilde diere op die berge? Is daar in die krale van die Amaswasie nie beter rusplekke nie?"

„Op die toppe van die berge is veiligheid, Umbandine."

„In die land van 'n vyand ja, maar die hoofman Naudé en Umbandine is broers. Is die Amaswasie-kraal dan te gering, of is die witman vals geword? Umbandine het na sy vriend verlang, want dit is jare vandat die Boere-Hoofman sy kneg met sy teenwoordigheid vereer het."

„Jag die Amaswasie hul vriende soos wild op die berge? Hier moes ek skuil soek vir veiligheid teen die asgaaie van jou jongmanne, Umbandine," gee Naudé antwoord, onderwyl hy kalm opstaan.

Die ou Kaffer-hoof doen sy bes om ook kalm te bly, maar kan homself nie bedwing nie.

,,Wie het dit gedaan?" roep hy met 'n vreeslike stem, onderwyl hy opspring. ,,Is dit jy, Matatjana?" gaan hy voort. ,,Dan, lief soos ek jou het, sal jy die son nie weer sien opkom nie."

Die Landdros lê nou egter sy hand op die skouer van die opgewonde Kaffer.

,,Wees kalm, Umbandine," sê hy. ,,Kyk hoe brand die vuur op die berge van Swasieland! Die Amaswasie-nasie vergader uit die hoeke van die land. Veroordeel jou dienskneg in die teenwoordigheid van jou volk. So sal hul weet dat jy regverdig handel, en jou gesag sal versterk word."

Wanneer die dag begin te skemer, aanvaar Umbandine sy reis terug, vergesel van Naudé; en nog voor die son sy hoogste toppunt bereik, kom hul in die hoofstad aan. 'n Menigte mense het alreeds van alle kante vergader, wat die terugkoms van hul Koning, in geselskap van die Landdros, geesdriftig verwelkom.

Die volgende oggend, nog voor die son uit is, beklim Umbandine die koppie net buitekant die stad, waar 'n groot skaar reeds vergader het.

,,Amaswasie," sê hy in sy forse, growwe stem, ,,ons troue vriend, die grote Boere-Hoofman, het aan ons 'n besoek gebring. Hy bring aan ons die groete van die Boerevolk; en gisternag moes hy skuil soek op die toppe van die berge teen die asgaaie van 'n Hoofman van Swasieland en sy jong-

manne. Dis 'n daad van ongehoorsaamheid en lae verraad, en die misdadiger verdien die doodstraf sonder aansien van sy persoon."

'n Stilte volg hierdie woorde. Die Kaffers het 'n groot ontsag vir Matatjana wat baie invloed in Swasieland het; maar nieteenstaande dit, is daar 'n duidelike gebrom van mismoeë onder die menigte. Hul eerbiedig die wit man aan wie hul trou gesweer het nie alleen omdat hy hul uit die wrede hand van die Sooloes gered het nie, maar ook omdat deur sy goeie invloed meer as een verbetering in hul regeringsvorm teweeggebring is.

Naudé. wat met hul gewoontes goed bekend is, kan besef hoe hul in die saak moet voel en tree vorentoe.

„Ek vra 'n guns, o Koning."

'n Blik van verwondering kom op die gelaat van Umbandine; maar bereidwillig gee hy antwoord:

„Wat kan my broer vra wat Umbandine sal weier?"

„Gee aan my die lewe van jou hoofman Matatjana. Hy is my gevangene, en ek sal met hom handel volgens my goeddunke."

'n Enkele oomblik aarsel Umbandine; daarop gee hy bevel aan 'n Indoena:

„Laat Matatjana hier gebring word. Die Landdros sal oor hom oordeel."

Neerslagtig kom die gevangene vorentoe, 'n soldaat aan elke sy. Met 'n beweging van sy hand wink Naudé die soldate terug; toe vra hy vriendelik:

„Waarom het jy my aangeval, Matatjana? Verdien ek sulke behandeling van die Amaswasie?"

Trots staan die Kaffer voor sy regter, 'n koppige blik op sy gelaat. Die sagte woorde en vriendelike blik tref hom egter, en beleef gee hy antwoord:

„Somers en winters het verby gegaan vandat die witman Swasieland laas besoek het. Die witmense lyk eenders, en ek en my jongmanne het vergeet."

„Die verbond is nie alleen tussen jou en my nie Matatjana, maar tussen al die Boere en die hele Amaswasie-volk."

'n Bittere blik kom op die gelaat van die Kaffer.

„En tog," gee hy vinnig antwoord, „kry die Soeloes in die laaste tyd baie vuurwapens. Kry hul dié nie om die Amaswasie mee te skiet nie? Van wie kry hul die gewere? Aan ons wil die Boere nie wapens afstaan nie. As die jongmanne van Swasieland agterdogtig word, is dit hul skuld alleen?"

Aandagtig luister Naudé na die woorde van die Kaffer. Nou is die oorsaak van die wrywing van die laaste tyd duidelik. In sy hart is daar 'n bittere wrok teen die misdadigers wat vuurwapens na Kafferland toe smokkel. Wat kan hy aan die mense sê? Hy moet hul tevredestel.

„As die Soeloes gewere het, dan het hul dié gesteel," gee hy skerp antwoord. „Hul is tog maar 'n ras van rowers. Wat kan dit julle skeel? Is die wapens in die hande van die Boere nie vir die Amaswasie genoeg beskerming nie, of vertrou die Amaswasie my nie meer nie?"

Kalm rig Naudé die laaste woorde aan die menigte; en wat hy daar sien, stel hom geheelenal tevrede, want na 'n korte poos draai hy weer na die gevangene.

,,En glo jy my nie ook nie, Matatjana?'' vra hy eenvoudig.

,,Watter onderskeid sal dit maak of ek nou glo of nie?'' gee die Kaffer treurig antwoord. ,,Matatjana is reeds 'n dooie valk. Die Amaswasie glo, en die witman is 'n groot Kaptein —hy weet.''

,,Sê my, hoofman,'' herhaal Naudé vriendelik, ,,glo jy my nie?''

Die vriendelike stem vol medelyde tref die Kaffer, en plotseling kyk hy op.

,,Wat die Landdros self betref,'' gee hy eenvoudig antwoord, ,,ek glo hom. Het my oë nie gesien, hoe sy hand die Amaswasie in hul nood verlos het nie? Ek glo en staan beskaamd.''

Met 'n glimlag draai Naudé na die menigte.

,,Amaswasie,'' sê hy na 'n paar oomblikke van stilte, ,,die moeilikheid tussen ons is weggeruim. Ons verstaan mekaar weer duidelik. Wat Matatjana ook gedaan het, dit was volgens sy mening in belang van jul almaal. Hy is 'n troue seun van die Amaswasie en die regterhand van Umbandine. Jy sal vrygaan. Matatjana. Volhard in die diens van jou Vors en volk; maar moenie die verbond tussen die Boere en die Amaswasie-volk verkrag nie.''

Verwonderd, maar met diepe dankbaarheid, buig die indoena voor die witman neer; en daarna is daar plotseling 'n woeling onder die vergaderde Kaffers. Die spanning verdwyn uit die lug, en die dag wat somber en treurig vir die arme mense begin het, verander in 'n feesdag.

Die besigheid wat landdros Naudé na Swasieland gebring het, is klaar; en hy is gereed om na sy huis terug te keer. Die volgende oggend sal hy vertrek.

Dis merkwaardig hoe belangryke dinge in die lewe van die mense somtyds gebeur. Skynbaar gebeur iets geheel onverwags asof by toeval, en dan by nadenking skyn dit asof die voetstappe juis in een besondere rigting bestuur is.

Die agtermiddag teen sononder kom daar plotseling 'n rustelose gevoel oor die landdros. Byna onbewus waar hy staan, loop hy 'n ent uit die stad uit en gaan op 'n klip by 'n stroompie water sit. Die liedjie van die beek kalmeer sy senuwees; en vir 'n hele ruk sit hy daar en droom.

Byna ongemerk deur Naudé speel 'n aantal kinders naby. Stadig en skuerig kom een van hul nader na hom, maar bly eindelik op 'n klein afstand staan.

,,Oom," klink 'n sagte, beskroomde stemmetjie, ,,gooiemiddag, oom."

Met 'n geweldige skrik kyk hy op.

,,Droom ek," dink hy, ,,of het ek die soete, sagte klanke van my eie taal gehoor?"

Toe sien hy die kind, en dadelik verstaan hy. Die kind voor hom is nie 'n Kaffer nie. Verbrand, vuil en byna na-

kend, is haar afkoms en besondere skoonheid alte duidelik. So verbaas is hy dat hy geen antwoord gee nie; en teleurstelling en twyfel, maar tewens ook smeking, is duidelik op die kinderlike gelaat te lees. Toe besef hy plotseling, wat die kind moet ondergaan alleen onder die barbare— waarskynlik' noueliks in staat om hul te verstaan.

„My arme, skone dogtertjie, hoe op aarde kom jy hier!" sê hy, en hy hou sy arms wyd oop.

'n Paar oomblikke aarsel die kind, onderwyl sy hom ernstig betrag; toe soek sy plotseling skuil in die vaderlike arms.



## HOOFSTUK II.

# ELIM.

Groen en teder steek die lente-plantjies hul puntjies uit die klamme aarde uit. Soet en lieflik volg die lentebloeisels hier en daar; en gans die skepping word met hul soete geure verryk. Dan kom die eerste hete somerdag en verwelk die gras. Met die morestond kom die kristalle dou. Die plantjies, wat hul wortels in diepe aarde geskiet het, rig hul ope hartjies hemelwaarts en drink die verkwikkende seën in. Fris en lieflik gaan hul die nuwe dag tegemoet.

---

Neem my op u vlerke, o Tyd, en vlieg met my heen dan oor die berge en vlaktes na 'n woning van vrede en liefde in die woestyn.

In die middel van hoë berge, wat met hul blou torings lyk asof hul die koepel van die uit-pansel wil aanraak, en 'n hele ent van die groot voetpad af, is Elim, die woning van Landdros Naudé. Die plaas lê in 'n kom aan die voet van 'n berg; en majestueus is die tonele aan alle kante sover as die oog kan sien. Verder langs die kloof af, waar die strome bymekaar kom, groei die bome so dig dat die blink van die water net hier en daar kan gesien word. Hier woon die klein bosapies nog rustig in hul vestings; en die dassies sit op die klippe in die son die besoeker te beskou, asof hul glad nie skaam is nie. Staan jy hier, en rus jou oog op die groen hange, waar die beeste wei in die weelderige gras, dan

wel daar 'n weemoedige gevoel in die hart op, en is daar in die gevoel iets rustigs en verhewens, wat die beste in die woorde van die psalmis kan uitgedruk word:

,,Hij doet mij nederliggen
in grazige weiden."

Nieteenstaande die aantreklikheid van die omgewing, is daar tog iets in dit alles wat vir die vreemdeling streng en afskrikkend lyk. By nadere beskouing van die tedere plante wat in die klowe en langs die waterstrome groei, skyn dit egter asof die natuur 'n glimlag van liefde op die gelaat het, wat die strengheid gans bedek.

Agter die huis, aan die voet van die berg, regoor die kraal, en net waar die berg-voetpad die gelykte bereik, staan daar 'n enkele grote wonderboom alleen; en regs en links, styg die vaal kranse streng en skrikwekkend in die lug. As jy egter wag totdat die son agter die rotse skyn, sal jy selfs hierdie frons sien verdwyn, en 'n glimlag op die gelaat van moeder Natuur sien kom.

Hier, onder die skaduwee van die boom, staan 'n meisie. 'n Sonstraal wat sy weg deur die takke vind, rus saggies op die bruin lokke, en nou verander die kleur van die hare en neem dit 'n goue tint aan.

'n Westeluggie, swaar gelaai met geurige ruike, trek saggies oor die bergkant en wieg 'n dun silwerdraad wat van die tak van die boom hang en waaraan 'n klein spinnekoppie senuweeagtig vasklem, stadig heen en weer.

Peinsend staan Pêrel die toneeltjie te aanskou.

„Domme diertjie, om jou arme, kleine kragte so te vermors! Is daar dan nie baie beter takke as daardie een nie— en makliker om te bereik?" sê sy by haarself, onderwyl sy 'n takkie afpluk en daarmee die spinnekoppie help om die gewenste doel te bereik.

Die diertjie skyn inmenging met sy private sake kwalik te neem, want noueliks is die takkie verwyder, of hy gly vinnig langs sy draad af om in die gras te verdwyn.

„Kyk so'n ondankbare ding! Wel, ondank is wêreldsloon," merk die meisie met 'n genoeglike laggie op.

Toe draai sy weg en loop na 'n klip wat soos 'n stoel uitgehol is. Dit is haar troon, want sy is koningin hier, en die bome en bosse alom is haar onderdane. Sy het die plek en die omgewing nog baie lief; tog kry vandag die geliefkoosde vermaak van haar kinderjare nie aftrek nie. Daar is 'n peinsende blik op haar gelaat, en haar oë is dromerig. Sy sien vandag die skone tonele nie; sy kyk verder, by die plaas verby, en oor die blou berge, ver, ver, in die toekoms in, asof sy die geheim van haar eie noodlot terstond daaraan wil ontruk. Strenger en skerper word die lyne van haar sterke gelaat, totdat dit lyk asof sy 'n deel van die ganse trotse omgewing uitmaak.

Uit die verte klink daar nou die tone van 'n singende mannestem:

,,Uren, dagen, maanden, jaren
Vliegen als een schaduw heen;
Ach! wij vinden, waar wij staren,
Niets bestendigs hier beneên!
Op den weg, dien wij betreden,
Staat geen voetstap, die beklijft:
Al het heden wordt verleden,
Schoon 't ons toegerekend blijft.''

Toe die wysie van die soete, ou gesang die meisie bereik, kyk sy op; maar niemand is te sien nie. Haar oë is egter op die plek waar hy die eerste sigbaar sal wees; en die sanger maak weldra sy verskyning waar die berg-voetpad oor die hang kom. Hy bemerk die meisie nie; en die gesang gaan voort, onderwyl sy troue ponie versigtig langs die steil voetpad na benede stap:

,,Snelt dan, jaren, snelt vrij henen
Met uw blijdschap en verdriet:
Welk een ramp ik moog beweenen,
God, mijn God, verandert niet:
Blijft mij alles hier begeven,
Voortgeleid door zijne hand
Schouw ik, uit dit nietig leven,
In mijn eeuwig vaderland.''

Byna onwillekeurig begin die meisie die einde van die tweede vers sag saam te sing:

,,Blijft mij alles hier begeven,
Voortgeleid door Zijne hand
Schouw ik, uit dit nietig leven,
In mijn eeuwig vaderland.''

Die ruiter is byna by die meisie voor hy haar sien. Hy maak egter geen beweging om sy perd in te hou nie, totdat hy byna verby is; toe aarsel hy asof deur 'n gedagte getref en draai na die klip waar die meisie sit, waar hy afklim. Die meisie steek albei hande na hom uit; daar is 'n traan in haar oog, en 'n blik van diepe meegevoel op haar gelaat; maar sy praat geen woord nie. Die man swyg ook; hy neem enkel die uitgestrekte hande in syne, en eerbiedig, asof sy werklik 'n prinses is, druk hy sy lippe op haar vingers. Toe bars hy plotseling uit, en sy stem is gebroke:

Pêrel, my klein Perlemoen, ek kannie glo dat dit finaal is nie. Ag, die hoop beskaam nie, en ek kannie glo dat jou antwoord finaal is nie."

Treurig lig die meisie haar oë na syne.

„Jy moet dit glo, Hendrik," sê sy baie sag. „Dit sal ons soveel smart bespaar, want dit is finaal."

Sy probeer om haar hande uit syne los te maak, maar hy hou haar vas; en sy oë is op haar gesig toe hy weer praat.

„Sê my, Pêrel," vra hy eenvoudig, „is daar iemand anders?"

„Dit is nie billik van jou om my dit te vra nie, Hendrik," gee sy antwoord; maar haar oë sak voor syne.

'n Lang stilte volg, en die meisie breek dit eerste. Sy kan die vraag nie langer onderdruk nie:

„Is daar nog geen tyding van oom Philip en van— van Frans nie, Hendrik?"

Iets in die stem van die meisie tref die man, en hy werp haar 'n skerp blik toe.

,,Nee,'' gee hy stadig antwoord, maar ons sal seker van aand hoor, as hul nie self terug is nie.'' 'n Oomblik bly hy weer stil; toe stel hy plotseling die vraag: ,,Pêrel, is dit Frans? Het jy hom lief?''

Met 'n enkele beweging, spring die meisie los en weg van hom. Sy bly die antwoord skuldig, en Hendrik agtervolg haar ook nie. Wat hy gesien het, is genoeg. Hy weet hoe sake met haar staan, so goed asof sy hom met soveel woorde dit vertel het. Daar is 'n bittere blik op sy gelaat, toe hy die teuels oor sy arm gooi en stadig huiswaarts loop.

Herinnerings kom een na die ander voor sy gees verby. Hy moes altyd maar vir sy briljante, ouer broer terugstaan, selfs van sy vroegste kinderjare af. Duidelik kan hy nog die onvergetelike aand onthou toe Pêrel na hul uit die woestyn gekom het. Die swaarweer was vreeslik; en hy sien nog sy moeder onrustig op en neer loop, en kort-kort by die venster uitkyk as sy daar verbykom. Net toe die reën begin val, hou 'n ruiter buite stil. Sy loop na die deur en maak dit oop; daarop tree sy vader binne met 'n kind in sy arms. ,,Vroutjie,'' sê hy, ,,jy het so na 'n dogtertjie verlang, en nou bring ek vir jou een.'' Toe word Frans geroep. ,,Pêrel,'' het sy vader weer gesê, ,,dit is jou groot boetie hierdie. Jul twee moet baie goeie vriende wees. Skamerig kyk die meisie op na die bevallige, glimlaggende jongeling, wat haar met sy hartelike begroeting dadelik in sy geselskap laat thuis voel. Die skue, jongere seun in die agtergrond is vir 'n tyd lang glad vergeet, totdat sy vader hom eindelik bemerk en

hom 'n weinig skerp toeroep: ,,Kom jy nie die kleine vreemdeling groet nie, Hendrik? Waar is jou opvoeding?'' Ongemaklik onder die vermaning, kom hy lomp vorentoe en raak enkel die hand van die vreemde kind aan; toe verdwyn hy sonder 'n woord. Dit was maar een van 'n menigte sulke gevalle. Sy vader het hom gladnie verstaan nie en het sy terughoudende geaardheid as nukkerigheid beskou. Nee, hy het nooit 'n kans teen Frans gehad nie. Tog, nieteenstaande dit, is hy baie geheg aan sy knappe, ouer broer, en tot nou toe, het dié dinge hom nie baie gekwel nie. 'n Enkele aangename herinnering het hy van dié aand oorgehou, en dit was die tere glimlag van meegevoel wat sy moeder hom gegee het. Sy ten minste het haar jongste seun goed verstaan. Die bittere trek verdwyn as hy daaraan dink; en plotseling staan hy stil. Dit was maar altyd so. Die dierbare moeder was altyd bereid met haar bereidwillige meegevoel—gereed om alles op te offer, sonder verwagting van enige beloning. En hoe word sy daarvoor vergeld? Gewoonlik met onverskilligheid. 'n Diepe meegevoel word verwek, en tewens begin 'n groot liefde vir haar in sy hart te brand. Dit versag sy eie lyding, want hy dink nie meer so baie aan homself nie. Met nuwe moed stap hy vorentoe, sy tred vasberade. Van nou af sal hy hom daaraan wy om haar weg deur die lewe gemakliker te maak. In sy hart kom daar vrede, en op sy gelaat 'n nuwe blik van hoop vir die toekoms. Daar is doel daar geskrywe, en byna geluk vir die eerste keer in sy lewe. Hendrik het sy les gou geleer. In sy bittere teleurstelling het die eie ek, wat besig was om in sy hart te groei, die nekslag gekry, om vervang te word deur

'n liefde vir sy naaste. Byna onbewus daarvan dat hy dit doen, herhaal hy saggies 'n teks by homself:

,,Maar zoekt eerst het Koninkrijk Gods
en Zijne gerechtigheid, en al deze
dingen zullen u toegeworpen worden."

Hy saal sy perd af, en gaan toe die vee besorg om te sien dat alles by die krale in orde is. In plaas van huis-toe te gaan soos gewoonlik, stap hy toe weer die veld in. Toe die duisternis die skemeraand vervang, gaan hy eers die huis binne. Die verandering in hom is so duidelik dat albei die vrouens, wat alleen thuis is, dit bemerk. Hul maak egter geen aanmerking nie, maar die jongman voel telkens die oë van Pêrel op hom, 'n vraende blik op haar gelaat. Hy, wat altyd so terughoudend is, en sy aande gewoonlik met nadink en lees deurbring, maak vanaand die tyd in die eensame huis vir die twee vrouens kort en baie aangenaam. Reeds van kindsdae af 'n student en denker, praat hy met hul oor allerlei onderwerpe, en behandel hy dié op so'n interessante wyse dat hul daar baie van geniet. Net toe hul gaan slaap en sy moeder reeds in die kamer is, praat hy met Pêrel 'n paar oomblikke alleen. Hy neem haar hand in syne, en betrag haar ernstig.

,,Ons sal maar vergeet wat verby is, sustertjie," sê hy sag. ,,Waarom sal ek dan ook almaal met my teleurstelling ongelukkig maak? Ons twee sal ons bes doen, om die moedertjie op te ruim, nê, my Perlemoen?" Daarop draai hy weg en gaan na sy kamer, nadat hy haar 'n vriendelike, rustige nag toegewens het.

Sy kan hom geen stomme woord antwoord nie; sy is te verras. Dit is asof sy 'n blik vergun is in die heiligdom van iets groots, iets majestueus, afkomstig van iets hoër as die mensdom, waarvoor sy haarself moet verneder. Toe sy omdraai, om na haar rus te gaan, is daar allesbehalwe vrede in haar eie hart. Daar is diepe ongelukkigheid en smart. Sy doen haar bes om dit van haar af te werp. want Hendrik het homself blykbaar reeds met sy teleurstelling gedeeltelik versoen—dit kon dus noueliks ernstig gewees het—, maar sy kannie. Eindelik raak sy aan slaap, maar dié is dromerig en onderbroke; en in die nag, toe sy wakker word, is haar kussing nat van haar trane. Wat die oorsaak van dit alles is, kan sy egter aan haarself nie verklaar nie.

——o0o——

HOOFSTUK III.

---

# WEERKLANKE UIT DIE VERLEDE.

---

Die lewe is kort
En vlieg snel verby.
Alles verander:
Herinnerings bly.

En vind ons dan weer
Daar oorkant die graf
Die handdruk so teer,
Die stem soet en sag?

Liefde is ewig;
Beloftes getrou;
En salig die mens
Wat hierop kan bou.

---

,,Vryguns'' lê ses uur te perd van Elim af, en hier woon Sarel, die enige oorblywende broer van landdros Naudé. Hoewel dit reeds middernag is, brand daar nog lig in die huis. Die wakers waak, want kommandant Sarel Naudé is naby die einde van sy aardse reis. Hy lê op sy uiterste—dodelik gekwes, 'n koeël in sy ingewande. Alhoewel baie swak, is sy verstand helder; en 'n weinig na middernag maak hy sy oë oop.

,,Philip,'' kom sy stem baie swak, maar duidelik, van die bleek lippe, en die landdros, wat by hom sit, buig nader om beter te kan hoor, ,,Philip, jy sal nie vergeet nie? Dink daaraan: Boet Fanie en onse liewe, kleine sussie, albei deur Kaffers doodgeskiet, en nou ek. Die Kaffers is barbare en weet nie beter nie; maar die misdadigers wat aan hul gewere

verruil, is slegter as moordenaars; en die brandmerk van Kain is op hul. Jy sal dit onthou; belowe my, Philip."

,,Nee, Sarel, ek sal nie vergeet nie."

,,Jy sal nou alleen wees, Philip," sê die siek man weer, —,, die laaste van die ou familie. Ons hand was swaar op die vervloekte geweer-smokkelaars, broer, en hul sal bly wees dat ek uit die pad is. Wat my kwel, is dat jy nou heeltemaal alleen sal wees, my boetie."

,,Ek sal nog vir Frans hê, Sarel," gee die landdros sag antwoord. ,,Hy is 'n brawe, goeie seun en sal my trou bystaan in die stryd."

,,Ja, dis waar. Ek het glad vergeet: Frans is nog daar. Hy het hom reeds menigkeer so knap gedra, Philip. Dan het jy vir Hendrik ook nog. Weet jy, boetie, hy is die ewebeeld van wat jy was, toe jy 'n seun was—'n loot uit die ou stam, 'n ware Naudé." Die oë van die siek man gaan toe, en hy val weer in slaap; en in dié slaap gaan hy na sy ewige rus.

Die volgende oggend teen omstreeks tienuur is die kommando terug wat die Kaffers agtervolg het ten einde die beeste van kommandant Naudé, wat die rowers die vorige dag buit gemaak het, weer af te neem.

Op die werf, 'n klein afstand van die huis af, hou hul stil en veldkornet Van der Merwe, wat in bevel is, kom alleen vooruit. Hul het alreeds gehoor dat alles verby is, en hy gee die landdros 'n handdruk van warm meegevoel. 'n Kwartier later vergader die hele kommando voor die deur, want

Naudé het 'n woord om aan hul te sê. Almaal is daar, behalwe 'n paar van die jong manne, wat nog die beeste aanbring. Kort, maar treffend, is die woorde van die landdros, en daar is 'n edele krag in sy stem wat niemand daar onaangeraak laat nie.

,,Vriende, ons kommandant is dood, en die verlies is byna onherstelbaar. Die oorledene was, soos jul almaal weet, my enigste oorgeblewe broer. Ons het ons lewe daaraan gewy, om die misdadigers wat vuurwapens in Kafferland insmokkel, uit te delg. Opmerklik is dit, dat van ons familie, wat slegs uit vier kinders bestaan het, drie nou gedood is deur 'n koeël uit 'n geweer in die hande van 'n Kaffer. Eers ons liewe sustertjie, 'n kind van twaalf jaar oud—in sy moordlus het 'n Kaffer haar geskiet nie ver van die huis af nie; toe ons oudste broer; en nou ook Sarel. Nie een van dié moorde sou moontlik gewees het, as die Barbare nie gewere gehad het nie. Is dit wonderlik dat al die genade in my hart vir die verfoeilike smokkelaars dood is? Nee, hul verdien die brandmerk van 'n Kain in ewigheid. Ek kondig dus nou hier aan dat elkeen mag weet dat van nou af aan die wet nog strenger as ooit tevore, sonder aansien van die persoon, sal toegepas word op enigeen wat 'n geweer of skietgoed in die hande van 'n Kaffer sal gee vir tydelik of algehele gebruik.''

Dit was ook so. Van dié dag af het die vervolging van die smokkelaars strenger geword. Die misdadiger wat in die hande van die Naudé's val, sou verniet om genade smeek. Frans vernamelik het in hierdie werk uitgeblink; en dit was net na die hart van sy vader. Vanaf die dood van sy broer

word die landdros vinnig grys en lyk hy baie ouer. Hy onttrek homself meer en meer aan publieke sake en skyn alleen in die vooruitgang van sy oudste seun te lewe. Telkens bewerk hy dit so dat die jongman geleënthede kry om 'n naam te maak; en dan, as lof aan hom toegeswaai word, is die vader gelukkig en trots. Veel gewone boerwerk verrig Frans nie. Dit is Hendrik se deel, want Frans is die erkende krygsman van die familie, en is baie op diens op die grens. Thuis is hy baasspelerig; tog, nieteenstaande dit, is almaal van die oudste tot die jongste, vir hom baie lief. Hy besit 'n sterk aantrekkingskrag, en is teen almaal gewoonlik hoflik. Daarby het hy die talent om enige geselskap waar hy in is, op te ruim; en die familie mis hom baie as hy afwesig is.

Die strenge maatreëls op die grens geneem word deur 'n tydjie van stilte gevolg; en die tyd begin die jonge krygsman te verveel. Om tyd om te maak, bring hy die meeste van sy tyd in die geselskap van Pêrel deur; en hy word bewus van die besondere skoonheid van die edel meisie. Vir Pêrel is dit geluk om enkel in sy geselskap te wees; en haar hulde ken geen perk nie, want sy is geheelenal onder sy invloed. Met die koms van die lente word hul verloof; en dit verras niemand nie, want almaal het dit verwag.

Toe kom daar plotseling 'n verandering op die toneel. Die landdros het 'n aantal Kaffers, meestal Swasies, in sy diens wat hy as spioene gebruik. Daar gebeur dus niks van belang op die noordoostelike grens nie, of hy is een van die eerste om daarvan te weet.

Dit is 'n stille someraand. Die landdros en tant Nelie sit voor die deur. Hendrik, wat op 'n kuiertjie uit was, is besig om sy perd af te saal. Frans en Pêrel kom stadig oor die graswerf huiswaarts aangestap. Oorkant by die kraal blêr 'n paar hansbokkies treurig; en 'n moederskaap wat haar lam verloor het, gee antwoord uit 'n naburige kraal. 'n Entjie van die huis af lê 'n paar beeste genoeglik te herkou, en tussen hul en die voordeur vermaak Karos, die klein Boesman-jongetjie, homself met Sprenger en Snip, die plaashonde. Op die gelaat van Naudé is daar 'n kalme blik toe sy oë op die twee jongmense rus, wat nou naby is. Hendrik, wat sy perd besorg het, kom op die gras by sy moeder sit; en die ander twee sluit ook by die geselskap aan.

,,Jy is vroeg, Hennie,'' merk Frans op. ,,Was Grieta dan nie vandag vriendelik nie?''

,,Ek was by Piet Serfontein,'' gee Hendrik antwoord.

,,So! was jy sover? En wat gesels hy?''

,,Hy sê dat oorlog teen Sekekoenie nou onvermydelik sal wees.''

,,Op die wêreld, Hen,'' lag Frans. ,,Maar jul het regtig ernstige praatjies gehad. Verwag jy dat ons die stories moet glo? Piet het seker sleg geslaap en die nagmerrie gehad.''

,,Piet het 'n Kaffer wat vir hom baie trou is, en dié sê dat Sekekoenie 'n klomp nuwe gewere en skietgoed te wagte is; en so gou as dié kom, gaan hul die vee van die Boere op die grense voor die voet afneem.''

'n Hartelike lag ontglip Frans.

,,Maar hoor," gee hy weer skertsend antwoord, ,,'n mens moet lewe en leer. Hier het ons 'n organisasie van die knapste spioene wat kan bedink word, in ons diens, om elke punt van die grens te bewaak en ons op hoogte te hou. Ons spioene berig: ,Alles is rustig;' en nou ry jy 'n paar uur ver oor die berge, en jy ontdek 'n hele komplot. Nee, Hendrik, moenie van jouself 'n gek maak nie."

Maar Hendrik, gewoonlik so stil en toegéwend, is vanaand koppig.

,,Tog kan daar in dié gerug waarheid sit, nie waar nie, pa?" vra hy met 'n beroep op sy vader.

,,Dis hoogs onwaarskynlik dat ons nie daarvan sou gehoor het nie, seun," gee die landdros stadig antwoord. ,,En daar gaan ook so baie gerugte rond dat 'n mens nie weet wat jy moet glo nie."

,,Ja," val Frans in, ,,laat hul maar probeer om daardie gewere wat hul so oor spog, binne 'n dertig myl van die grens af te bring,dan het ons hul reeds. Nee, die geweersmokkelaars is versigtig en sal hierdie deel van die grens in vrede laat. Hul weet wat vir hul gesond is."

,,Wat van Pelgrimsrus?"

,,Moenie kaf praat nie. Jy weet dat ek gister daarvandaan kom."

„Ja, ek weet, maar dit sê nog nie dat die gewere nie miskien daar gereed lê nie. Ek vertrou daardie gesous nou eenmaal nie.''

„Op Pelgrimsrus sal 'n geweer-smokkelaar nie geduld word nie. Die mense daar is aan dieselfde gevare as ons blootgestel, en is nie so sleg soos hul gemaak word nie,'' gee Frans 'n bietjie meer vurig as nodig antwoord.

Die vroumense, wat alreeds 'n rukkie terug na die huis gegaan het, roep nou dat die aandete klaar is; en so lank as hul na binne loop, merk die landdros op:

„Nee, Frans, op hierdie punt is Hennie reg. Moenie daardie Engelse vertrou nie, seun, as jy nie wil gekul raak nie. Ek ken hul.''

'n Bose trek kom op die gesig van die jongman; maar hul is reeds binne, en daar is nou geen geleëntheid om antwoord te gee nie.

Dit is die gewoonte van die landdros om 'n laaste pyp te rook voor hy gaan slaap, en gewoonlik op mooi aande gaan hy voor die deur sit. Toe hy vanaand so besig is, kom Pêrel uit die huis uit en gaan op 'n voetbankie langs hom sit. 'n Rukkie sit sy so; toe skuif sy nader na hom asof vir beskerming teen iets dreiends. Haar gedagte is terug in die verlede. Duidelik, asof dit in haar kinderlike geheue ingegrif is, kom die toneel haar voor die gees van die aand toe sy vir die eerste keer hierdie man gesien en haar toevlug tot hom geneem het. So sterk werk die herinnering op haar dat selfs die verlate gevoel van toé haar vanaand weer beetpak.

,,Oom Philip," vra sy sag na 'n rukkie van stilte, ,,het Oom my dan glad vergeet?"

,,Vergeet, Perlemoen? Natuurlik nie," gee Naudé verwonderd antwoord. ,,Waarom dink jy dit?"

,,Omdat Oom my lankal belowe het dat Oom iets van die geheim wat my lewe oorskadu, sal wegruim as ek agtien jaar oud is. Ek het Woensdag verjaar; vandag is Sondag, en Oom het nog niks gesê nie."

'n Paar oomblikke bly Naudé die antwoord skuldig; en toe hy weer praat, is sy stem ernstig.

,,Nee, Pêrel," gee hy antwoord, ,,ek het nie vergeet nie. Ek dink in die laaste tyd baie oor jou en het maar gewag totdat jy die eerste daarvan praat.—Toe het ek jou uitgevra om te verneem of jy jou ouers kon onthou. Ek kon egter uit jou kinderlike gepraat niks wys word nie. Jy het maar altyd van jou twee speelmaters gepraat, wat ek veronderstel het om honde te wees. Onthou jy hul nog?"

,,Duidelik, Oom. Met die jare het herinnerings meer en meer teruggekom. Ek kan nou meer onthou as toe. Ek onthou 'n kleine woning aan die voet van twee spitsberge. Somtyds sien ek duidelik weer die gesig van my moeder, wat my teer versorg het. Ek onthou 'n sterkgeboude man, wat baie met my gespeel het en vir wie ek baie lief was. Maar die beste van alles onthou ek die twee honde, soos Oom hul noem," sê Pêrel, en 'n glimlag kom op haar lippe. ,,Die een was ongetwyfeld 'n groot hond, maar die ander het meer na 'n groot kat gelyk, en sy hele vel was vol geel stippels."

,,'n Luiperd dus," merk Naudé op.

,,Ek is daarvan oortuig, oom; en hoe meer ek daarom dink, hoe sekerder word ek dat dit 'n luiperd was."

,,'n Eienaardige speelmaat voorwaar," sê die landdros weer. Toe gaan hy voort: ,,Wel, van die ou Kaffermeid onder wie se sorg jy was, het ek verneem dat sy, haar man, en twee seuns, by jou ouers op 'n mooi plek in 'n minder bewoonde streek van Swasieland gebly het. Jou moeder het egter 'n gevaarlike koors gekry en gesterf. Jou vader het ook begin siek word; en toe hy voel dat hy die siekte onder lede het, het hy jou aan die ou Kaffermeid wat jou opgepas het, toevertrou, tesame met 'n brief wat aan my gerig was. Hoe hy van my wis, weet ek nie. Waarskynlik het hy van die Kaffers gehoor dat ek somtyds Swasieland besoek. Al sy losgoed het hy aan die Kaffers gegee; en die enkele voorwaarde wat hy gemaak het, was dat hul jou veilig aan my moes afgee. Die volgende dag het hy erger geword. Hy was lighoofdig, en dié nag het hy sy oppasters ontglip en alleen die bos ingegaan, waar hy omgekom het, want niemand het hom weer gesien nie Die Kaffers het toe die plek verlaat; maar nie lank daarna nie het 'n aantal Soeloes al drie die mans vermoor en die vee buitgemaak. Jou ou aia het egter met jou ontvlug en het stadig en pynlik haar reis na Umbandine se kraal voortgesit. Hier het ek jou gevind. Ek het jou ou aia uitgevra waar jou ouers se woning omtrent was; maar haar antwoorde was so verwarrend dat ek dit eindelik as hopeloos opgegee het om te probeer om meer informasie uit haar te kry. Die brief wat aan haar toevertrou was, het sy goed bewaar en aan my afgegee. In my brief was 'n verseëlde brief vir jou—asook een geadresseer aan 'n sekere heer Went-

worth in Engeland. Dié het ek dadelik gepos, tesame met 'n brief wat ek aan dieselfde adres geskryf het om jou mense in Engeland in kennis te stel waar hul jou kon vind. Of dié briewe ooit die bestemde persoon bereik het, weet ek nie, want tot vandag toe het ons geen antwoord gekry nie. Op die koevert van jou brief was geskrywe dat dié aan jou moes gegee word wanneer jy mondige leeftyd bereik het. In my brief was jou volle naam, die datum van jou geboorte, asook die naam en adres van die sendeling wat jou gedoop het. Het jy nooit gedink, kind, waarom ek soveel moeite gedaan het om jou te leer Engels lees nie? Dit was, omdat ek wou hê, dat jy jou vader se brief self moet lees as die tyd daar is. Jou vader het Engels geskryf. 'n Mens kan in hierdie land nie altyd op 'n naam gaan nie; maar dit het my oortuig dat jy Engels van afkoms is, en dat jou vader nie ons taal magtig was nie."

„As dit so is oom," maak die meisie beswaar, „hoekom het my ouers my dan nie geleer om Engels te praat nie?"

„Ja, dis 'n vraag wat ek nie kan beantwoord nie. Miskien sal jou brief lig op die saak werp. Kom ons gaan binne; dan sal ek dit aan jou gee."

Uit 'n kissie waarin die landdros sy belangryke dokumente bewaar, haal hy 'n verseëlde brief uit en gee dit aan die meisie.

Voor Pêrel dit egter oopmaak, kyk sy vir Naudé met 'n blik vol dankbaarheid en liefde aan.

„Ag, oom Philip," sê sy sag, „hoe sal ek u ooit kan bedank vir u goedheid en sorg ?"

,,Baie gemaklik, Perlemoen,'' gee die landdros opgeruimd met 'n glimlag antwoord,—,,deur net daardie brief oop te maak. Ek wonder of jou vader ooit daaraan gedink het in hoe 'n groot versoeking hy iemand met daardie geheimsinnige brief gebring het.''

Met bewerige vingers maak die meisie die koevert oop en haal daar 'n paar velle papier uit. Die een vel is net name, strepe en kolletjies—blykbaar 'n soort van kaart. Pêrel verstaan daar niks van nie en gee dit aan Naudé. Die ander is maar 'n kort brief, en dit lees sy hardop:

,,My allerliefste Dogtertjie,

Jy sal nou 'n groot nooi wees, en dis die eerste brief wat jy van jou vader kry. Ag, my kleine Pêrel, sal jy ooit begryp hoe lief jou dierbare moeder en ek jou gehad het? Jy is ons lewe, ons alles, die pand van 'n groot en edel liefde; en nou moet ons albei gaan en jou alleen agterlaat. Wie weet, miskien volg jy ons gou; maar ag, ek wil ook so graag hê, dat jy moet lewe. Wel, God weet die beste en sal sorg, my kleintjie. Sy wil geskied.

Die kaart wat ek insluit, gee die ligging aan van jou ou tehuis. Die twee spitskoppe kan jy nie mis loop nie—al is die huis ook al vernietig. In die middel van 'n klein vlakte, nie ver van die huis af nie, is 'n klein koppie, die top waarvan 'n enkele klip is, wat soos 'n kerktoring lyk. Op dié klip is 'n kruis uitgekap. Grawe hier tussen die twee regop klippe. Jy sal belangrike dokumente vind, wat lig op jou afkoms sal werp. Ek mag dié nie aan die Kaffer-hande toevertrou nie. Jou moeder het ons laaste week begrawe. Jy is te

klein om te verstaan; nogtans kan ek sien hoe veel jy haar mis. As jy leef en eendag haar graf wil besoek, sal jy dié gemaklik vind, want ek het die plek, waar sy rus, gemerk.

Jou ou aia sê dat jy die koors nie sal kry nie; maar ek het dit reeds en voel dat my einde nie ver af is nie. God beskerm jou, my kind; ek weet Hy sal. Ek het hier in die wilde woestyne geleer om Hom te vertrou. Vaarwel, my liefling! In ons Vadershuis, waar baie wonings is, sal ons mekaar eendag weer omhels. Dit is die vaste oortuiging van jou vader,

EDWARD WENTWORTH."

Toe sy klaar is met lees, volg daar 'n stilte; daarna staan die landdros sonder een woord op en gaan na buite.

Pêrel maak van die geleëntheid gebruik om na haar kamer te gaan. Sy wil alleen wees met haar kosbare brief, om alles te oordink.

——oOo——

## HOOFSTUK IV.

# Die Stigting van Lewinski en Kie.

As ons iemand tot 'n val lok, eindig ons skuld nie met dié een misdaad nie. Ons moet ook deel in die verdere misdade van ons slagoffer, waarvoor ons mede aanspreeklik is.

Langs die grootpad van Delagoa-baai na Lydenburg ry 'n oskar stadig in die rigting van die Transvaal. 'n Jong Kaffer is voor die tou, en 'n tweede een loop langs die osse. Hul vorder maar stadig, want dis baie warm, en die Kaffer stoot die diere nie aan nie. Die kar is swaar gelaai met negosie en andere ware, en op die vrag sit 'n Jood. Hy is kort van gestalte, tingerig gebou, en omtrent veertig jaar oud. Hy dra egter 'n baard wat al vinnig aan die grys word is, en dit laat hom ouer lyk. Van die sigbare deel van sy gesig is sy voorkop prominent deurdat dit smal is; voeg daarby 'n paar klein, donker oë en 'n groot neus, en die beeld is kompleet.

Omtrent 'n myl verder, net waar die pad na 'n dik boslaagte afdaal, lê 'n man onder die skaduwee van 'n boom uitgestrek; sy kop rus op sy saal, en hy het 'n pyp in sy mond. Digteby wei sy perd—'n mooi sweetvos—op die gras, wat hier besonder weelderig groei. Die man rek homself uit en staan op; daarna begin hy opnuut sy pyp stop.

,,Hul ry stadig," sê hy eindelik hardop. ,,Hul moes lankal hier gewees het." Toe asof iets baie snaaks hom tref, begin hy hartelik te lag. ,,Ek wonder wat Jakob Lewinski

sou maak as hy weet wie vir hom hier wag," sê hy weer. „Hy het my gister in die Baai glad nie geken nie, en dit het ek meestal aan my baard te danke. Wel, wel, ek soek nou al baie lank na 'n geskikte deelgenoot, en nou dat ek die allerbeste Jakob gevind het, sal ek hom nie deur my vingers laat glip nie."

Die plesierige bui sak plotseling; 'n somber blik kom op sy gelaat, en hy gaan weer sit. Sy voorkoms is merkwaardig; oor die ses voet in sy skoene, sterkgebou, met breë voorkop en helder blou oë, sou 'n mens hom tereg die teenoorgestelde van die Jood in die kar kan noem. Daar is egter 'n trek op sy gelaat wat waarsku dat sy vriendskap veiliger as sy vyandskap sal wees.

Eindelik kom die oskar die rand af en die dik plek bosse in waar die vreemdeling sit. Toe hul regoor hom is, staan die reus op en loop tydsaam na die pad.

„Hokaai!" roep hy na die osse toe hy naby is, en die trek staan dadelik stil. „Trek opsy," sê hy in Kaffertaal aan die Kaffers, „en span uit. Die gras is mooi, hier is water, en die osse is moeg."

Verbaas kyk die Kaffers hom vir 'n oomblik aan; toe gehoorsaam hul. Die Jood verstaan blykbaar nie Kaffertaal nie, en kan nie begryp wat aan die gang is nie. Die vreemdeling lyk egter vriendelik, en hy is gou van die kar af, hoed in die hand.

„Goeienmiddag, meneer," groet hy met 'n ootmoedige buiging. „Wil die meneer handel? Ek het baie mooi goed-

koop goed, meneer. Ek is 'n eerlike man, meneer, en sal die meneer goed behandel."

Sonder 'n woord, maar met 'n ondeuende trek op sy gesig, tree die reus vorentoe, en gee die klein Joodjie 'n handdruk wat hom laat uitskree van die pyn. Asof dit per ongeluk was, vra die grootman dadelik om verskoning.

,,Exkuus, exkuus, klein Jakob," sê hy, ,,'n mens is ook sterker as wat jy dink. Ja, ek wil handel, my beste Jakob. Jy sal vandag die beste handel van jou lewe maak, want ons ken mekaar mos van ouds af, nie waar nie?"

Die gesig van die arme Jood is 'n raaisel. Hy stry egter manmoedig om nie te wys wat hy voel nie; maar stadig verdwyn die kleur uit sy gesig, en hy word asvaal. Hy kan geen stomme woord uitkry nie; en senuweeagtig gaan sy regterhand na sy baadjiesak.

Plotseling buig die reus oor hom, en sy sterk vingers gaan om die pols van die senuweeagtige hand. Asof hy dit doen met die doel om die hand te beskou, betrag hy dit aandagtig.

,,Jy het 'n eienaardige duimnael, Jakob," merk hy op. ,,Sny jy dit nooit af nie, en hou jy dit aan om jouself teen wilde diere te beskerm?"

Toe gaan sy ander hand met 'n skielike beweging na die sak van die Jood; toe hy dit uittrek, het hy 'n pistool daarin.

,,Dis 'n gevaarlike ding dié, om los in jou sak te dra, Jakob. Ek sal dit maar vir jou bêre—anders maak jy jou-

self straks nog daarmee seer. So! Jy het my dus vergeet?'' merk hy weer op onderwyl hy die pistool ondersoek.

,,Jy vergeet jou vriende gou—foei tog, skaam jou wat, Jakob.''

Die Jood vind eindelik sy stem: ,,Ag, meneer begaan 'n groot fout. My naam is nie Jakob nie; en ek het maar drie weke gelede in die Baai geland; hoe kan ek die meneer dan ken?''

Die reus het die pistool nou oop en beskou dit beoordelend.

,,Gelaai ook,'' sê hy treurig. ,,Jakob, Jakob, jy het versleg. Daar was 'n tyd toe jy te bang sou gewees het om een van die onskuldige patroontjies met jou vinger aan te raak.''

Hy maak plotseling die wapen met 'n klik toe; toe kyk hy die Jood stip aan.

,,So, jy het my dus vergeet. Wel, wel, kom sit maar hier onder die skaduwee; dan vertel ek vir jou 'n verhaaltjie wat jou arme geheue sal opfris.'' Hy wys met sy vinger na 'n stomp, en die Jood gaan daarop sit, terwyl hy self teen sy saal leun, die gelaaide pistool op sy been—met die loop reguit na die arme Israeliet.

Vir 'n rukkie is daar stilte, en die Jood word al meer en meer senuweeagtig.

,,Ag meneer,'' smeek hy eindelik, ,,draai tog die ding weg van my af; dit is tog alte gevaarlike speelgoed, en ek sal nie wegloop nie.''

,,Nee, Jakob, jy sal nie wegloop nie; dit sou 'n groot fout wees. Maar jy vergis jou tog nou ook. Hierdie dingetjie is nie gevaarlik solank hy maar net vir jou kyk nie, maar as jy aan hierdie veertjie trek,'' en die reus lig die pistool, met sy vinger op die trekker, ,,dan word hy 'n bietjie gevaarlik, Jakob.''

Spierwit en bewerig, val die Jood op sy knieë.

,,Ag, meneer, as jou blief tog,'' smeek hy, ,,moenie vir my doodskiet nie.''

,,Doodskiet, Jakob, my beste Joodjie? Nee, dit sal ek nooit doen nie; ek het jou veels te nodig. Sit, beste Jakob, sit. Jy gun jouself ook nie rus nie.'' Die pistool sak weer op sy been; en, byna dood van angs, gaan die Jood weer sit. ,,Wat laat jou nou aan so'n aangename iets as die dood dink, Jakob?'' gaan hy voort. ,,Maar wel, ek sal maar vir jou die beloofde storie vertel, aangesien jy my nie kan onthou nie.''

,,In die agterstede van 'n seehawe-stad was, in verstreke jare, 'n kleine drinkplekkie wat van die straat se kant af ordentlik en onskuldig genoeg gelyk het. Hier kon verkry word alle soorte verfrissende, ligte of sterk drank, na verkiesing. Naasaan hierdie drinksalon was 'n net rookkamertjie, en hier kon ordentlike mense stil sit, rook of gesels met iets verkwikkends voor hul. Om in hierdie inrigting te veel te drink of te dobbel, was 'n misdaad en sou deur die nousiende regeerder van hierdie rus-oord nooit geduld word nie; en sy naam was Jakob Lewinski.'' Die reus, wat onderwyl hy praat, die voete van die Jood beskou, kyk nou op.

,,A, so!" merk hy op, ,,ek sien dat jy die plek nou kan onthou, my Jakob." Sy oë gaan weer na die voete van die ander, en die storie gaan voort: ,,Agter hierdie model-inrigting was 'n aantal mooi, gerieflike, gemeubileerde kamers. Hier was alle blyke van weelde, en hier het hul gedrink, gedobbel en wel erger dinge gedaan, na hartelus. Hier was die aantreklikste lok-ase, om onbedrewe jongmense na die afgrond te verlei; en daar was min wat kon weerstand bied as hul eers in hierdie voorhof van die verdoemenis verval het. Die regeerder van hierdie inrigting het 'n lewensstudie daarvan gemaak om die beste middele te vind om die onskuld te verdelg. So het hierdie man sy sakke gevul met geld waarop 'n vloek was, en tewens 'n reusepoging gemaak om die jeug van daardie stadjie net so sleg te maak soos hy was. Sy naam, Jakob, wil jy dié graag weet? Die man se naam was Jakob Lewinski. Hierdie man het twee gesigte gehad—die een wat na sy voordeur kyk, was dié van 'n edel mens; die ander wat na sy vermaak-kamers kyk, was dié van sy vader—die Duiwel."

,,Een dag kom daar in die voorste modelsalon 'n jongman tesame met 'n vriend. Hy was die seun van welgestelde ouers en geestig—'n buit net na die smaak van die duiwelman. Die arend het gedaal, en die jongman het geval. Dit het die duiwelman egter wat gekos om sy sakke leeg te maak, want die jongman was helder van verstand en geoefen met kaarte; ook was sy oë skerp, en dit was dus nie danig gemaklik om hom te verblind nie. Tog het die duiwelman raad gevind, en die einde van die saak was dat die arme jongeling meer skuld had as wat hy ooit kon hoop om te betaal.

Toe ontdek hy by toeval die verraad van die ander. Hy was jonk, en sy bloed was warm; ook was 'n wapen gereed by die hand. Die duiwelman het gekoes en sy lewe gered; maar die koeël''—hier hou die reus plotseling op, en kyk die Jood strak aan; toe gaan hy voort: ,,Ek sien, beste Jakob, dat jy die res van die storie onthou.'' Hy bly weer 'n oomblik stil; toe merk hy minder ernstig op: ,,Daar is iets aan jou wat my hinder, Jakob, en dit is daardie duimnael, wat jy nie afsny nie.

Hou dit op—so, dat ek dit beter kan sien. So, dis goed so; ek sal dit vir jou sonder moeite knip,'' en met dié woorde lig hy ewe koel die pistool.

Die selfbeheer van die Jood is egter weg, en met 'n kreun val hy aan die voete van die reus.

,,Genade! Genade- Mnr. Fra...!'' begin hy, maar die ander val hom bars in die rede.

,,Stil, Jood, noem nie daardie naam nie; anders is jou einde daar. Die eienaar daarvan is dood; my naam is Jan Rootman, en my bynaam Snelskiet. Staan op, man, en moenie daar lê huil nie! Ek sal jou nie doodskiet nie; ek het jou nodig en nou dat jy so goed onthou, sal ons oor ander sake praat.

Die reus haal uit sy sak 'n bottel en gee dit aan die Jood.

,,Drink,'' sê hy kortaf.

Die brandewyn verkwik die half-flou man, en hy gaan weer op die stomp sit.

,,Jy sal nou die handel maak wat ek jou belowe het, my Jakob," merk die reus weer op. ,,Die handel wat ek wil maak, is dit: Ek het 'n goeie besigheid daar in die noorde. 'n Groot Kafferkoning is my beste vriend. Ek het egter 'n vennoot nodig om my planne behoorlik te kan uitvoer. Ek maak dus nou die voorstel aan jou om met my in maatskappy te gaan. Jy is net die regte man vir my, my Jakob, en jou bekwaamheid ken ek goed. So seker was ek van my saak dat ek gister reeds daar in die Baai die kontrak klaargemaak het. Sit nou maar net jou handtekening daaronder; dan is alles afgehandel."

Oorbluf, verras, en ook in twyfel of die ander dit nou ernstig bedoel, bly die Jood stil.

Die reus verstaan sy moeilikheid en merk weer op:

,,Nee, ek is ernstig, my Jakob. Met 'n vennoot soos jy kan ons gou 'n skat vergaar hier in die land; dan gaan ek weer terug na die beskaafde lewe."

Die belangstelling van die Jood is nou gewek. Hy voel reeds beter; en sy smalle oë fonkel van hebsug; ook kom daar 'n slue trek op sy gesig.

,,Maar Meneer moet my tog vertel wat die besigheid is wat ons gaan doen. Hoe sal ek anders vir myself oortuig dat dit vir my die moeite werd sal wees?"

,,Hinder daardie duimnael dan weer vir jou my Jakob?"

Asof 'n slag hom tref, deins die Jood terug.

,,Ag hemel, meneer," roep hy uit, ,,gee die kontrak maar hier; ek sal dit teken!"

Met 'n bewerige hand teken Jakob Lewinski sy naam aan die voet van die dokument, wat seker die eienaardigste van sy soort is wat bestaan. Wat die inhoud egter betref, daarvan weet hy niks nie, want, sonder om dit te lees, vou hy dit op en gee dit terug aan Rootman. Die reus neem dit met 'n goedkeurende blik.

,,Bravo, bravo, klein Jakob! Ek sien nou dat ek reg gekies het. Ons sal klaarkom solang jy daardie houding aanneem. Nou gaan ons eet, want die kos is seker lankal klaar; dan, aangesien jy so vrywillig by my aangesluit het, sal ek jou vertrou, en jou soveel vertel as nodig is, van wat ons werksaamhede gaan wees. Ek sal jou onderrig, my Jakob,—wees maar gerus. Dan inspan en na Pelgrimsrus, die Eldorado van Suid-Afrika. Jy word nog eendag 'n Burgemeester, Lewinski; ek sien dit in jou oog. En ek—wel, wel, onthou net een ding, Jakob, as jy groot en verhewe sit met die sware ere-mantel om jou skrale skouers—onthou my bynaam—dit is Snelskiet.

——oOo——

## HOOFSTUK V.

# GOUD.

„Niemand kan twee heeren dienen; want hij zal den eenen haten en den anderen liefhebben of hij zal den eenen aanhangen en den anderen verachten.''

Op die altaar van Mammon word opgeoffer die edelste, wat in die mensdom is; maar steeds gaan ons voort om ons knie voor die afgod, goud, te buig. Ons soen die hakskeen wat ons verbrysel.

---

Ses-en-dertig myl oos van Lydenburg, tussen die hoë berge wat die Transvaal aan hierdie kant insluit, is in die jaar 1871 goud ontdek. As gevolg hiervan het 'n klein delwers-neersetting sy verskyning gemaak aan die Pelgrimsloop, 'n riviertjie wat in die Blyderivier inloop.

Twaalf maande is verstreke vandat Jakob Lewinski met sy oskar daar aangekom het; en in dié korte tyd het die plek 'n verbasende verandering ondergaan. So gou is die verandering bewerkstellig dat dit lyk asof die plek deur die staf van 'n towernaar geraak is, wat alles in 'n oomblik verander. Delwers van alle oorde, awentuurders, skurke en baie skuim van verskillende nasies, sommige met aansienlike somme geld en ander met skaars klere aan hul lyf, vind hul

weg daarheen. Winkeliers maak daar winkels oop en pak dié vol kosbare waarde. Predikante, prokureurs, bankiers, en geneeshere word nou onder die bevolking van Pelgrimsrus getel. Selfs die joernalistieke professie is verteenwoordig, en 'n krant maak ook sy verskyning.

Die man wat die wonderwerk bewerkstellig het en om wie hierdie samelewing op die oomblik draai, is 'n man van klein gestalte, maar groot vernaamheid. Die leser ken hom reeds, want dis niemand anders nie as Jakob Lewinski.

Die voorspelling van Snelskiet het tenvolle werklikheid geword, want die klein Joodjie is burgemeester van Pelgrimsrus verkies met 'n oorgrote meerderheid van stemme. Sy populariteit het die burgemeester te danke aan die invloed van Snelskiet onder die laere klasse op die delwerye, en in sekere mate ook aan die sukces van hul besigheid, wat hom die naam besorg het van 'n knappe man van sake.

Die sukces van Lewinski en Kie. was dan ook abnormaal; tog was die weg om sulke sukces te behaal in daardie dae eenvoudig. Bewus van die feit dat goud in skrale hoeveelheid tussen hierdie berge te vind is, het Snelskiet opsies op die mees belowende streke geneem. Toe dit bekend word dat daar in Pelgrimsrus goud gevind is, het 'n aantal delwers daarheen getrek. Die resultate van die onderneming was egter teleurstellend, totdat Lewinski op die toneel kom. Dié klein Joodjie is 'n soort van genie in hierdie soort van werk, en onder sy slim bestuur groei die plek by die dag aan. So

slim wis hy te werk te gaan met advertensies en buitensporige gerugte van die gulde vooruitsigte van die nuwe goudvelde, dat Pelgrimsrus snel die hoë punt hierbo omskrywe, bereik het. Die beste mense gaan natuurlik in Lewinski's Hotel thuis want Lewinski en Kie. is feitelik eienaars van die beste gronde in die dorp en op die delwerye, alhoewel die firma nie 'n duit meer as die geringe opsiegelde daarvoor betaal het nie, wat die werklike eienaars bind om hul gronde vir 'n geringe prys te verkoop, wanneer Lewinski en Kie. iemand vind wat genoeg na hul sin daarvoor wil betaal. As iemand op Pelgrimsrus wil kom woon, moet hy rekening met die gedugte Joodjie hou en sorg dat hy in sy guns bly. Kortom, Jakob Lewinski het in 'n korte twaalf maande die sociale grootman en kapitalis van die dorp geword.

As die Burgemeester op straat gaan, is dit nooit sonder sy keil en manel nie; en waar hy ook loop, behandel die publiek hom met eer en respek.

Mense van baie hoër sociale stand en beskawing lig hulle hoed vir hom—'n begroeting wat die slimme Israëliet enkel met 'n baie klein knikkie erken.

,,Het jy die klein mannetjie, in keil en manel geklee, bemerk wat net by ons verbygegaan het?" merk 'n jong prokureur op aan sy vriend, 'n Engelse dominee, wat pas aangekom het.

,,Ja,die snaakse, klein kêreltjie. Wie is hy?"

,,Ons burgemeester—'n baie gawe kêrel, en so konserwatief. Hy is baie ryk; ek glo hy ken die end van sy geld nie."

,,So! Ek moet seker met hom kennismaak."

,,Goed, ek sal hom aan jou voorstel. Jy sal van hom hou, en hy sal jou seker ondersteun."

Lewinski was egter nie konserwatief nie; hy was 'n bietjie sku vir hierdie soort mense, en veels te slim, om homself dikwels met hul in te laat. Gedeeltelik as 'n sociale beskerming vir homself, en gedeeltelik uit verwaandheid het hy sy vriende gekies uit die laere klasse, met wie hy ook beter oor die weg kon kom. Hierdie mense het hy tot 'n soort van hoëre samelewing verhef met homself as die middelpunt. Om tot die geselskap van hierdie kring, waaroor die burgemeester presideer, ingang te kry, was 'n groot eer; en dit was patheties om te sien hoe die sogenaamde goed-geleerde en goed-opgevoede mense hulself verneder om in hierdie twyfelagtige eer te deel. Daar is egter een ding wat die burgemeester baie hinder, en dit is die houding van die stoere burgers wat nou en dan die delwery besoek. Vir hul is die hele plek 'n Sodom en 'n poel van goddeloosheid. Hul is reguit manne— van die ou tiepe—, en hul aarsel nie om aan hul gevoelens lug te gee nie. Dit grief die burgemeester en sy vriende soveel dat hul hulself in hul verwaandheid in 'n kring van Britse onderdane wou vorm, wat dan nie aan die wette van die Republiek behoef onderdanig te wees nie. Hul bewering is dat as Britse onderdane hul te edel is om deur die onbeskaafde Boere regeer te word. Snelskiet, wat met die werk van Lewinski baie tevrede is, maar wat nogtans maar min tyd in sy geselskap deurbring, ag dit egter nodig om hier tussenbei te kom, omdat soiets met sy planne in botsing sou kom.

„Jakob," sê hy aan Lewinski toe hy daarvan hoor, „daardie klein beweginkie kan jy maar vereers laat oorstaan, hoor! Dis nie nou die tyd vir sulke kaskenades nie."

Vandat hy burgemeester geword het, staan die toon en wyse van spreek wat Snelskiet gewoonlik besig as hy met hom praat, vir Lewinski glad nie aan nie.

Hy kyk na sy duim, waar vroeër 'n mooi nael was. Hy het dit lankal verwyder tot leedwese van sy vennoot. Dit was 'n pynlike taak om dit te doen, maar die verwysing van Snelskiet na hierdie duimnael was nog pynliker. Toe hy opkyk, antwoord hy, soos gewoonlik, onderdanig:

„Ek het nie geweet nie, Snelskiet dat jy van die Boereregering hou nie; anders het ek nie die ding sover laat gaan nie."

„Ek het die Boere nie lief nie; en jy weet dit, Jakob. Maar daardie vereniging van jou sou 'n opskudding in die regerende kringe veroorsaak; en juis nou wil ek hul graag sus. Dit sou buitendien vir Frans Naudé afskrik—nou dat ons sy vertroue gewen het."

„Jy het dus besliste planne met die jongman?"

„Ek het besliste planne met hom, my Jakob; anders sou ek tog 'n gek wees om soveel tyd en goeie drank op hom te mors, om nie te praat van die vrye onderhoud wat hy in hierdie hotel geniet nie. Nou eers 'n paar vrae om te sien of jy jou werk goed verrig het. Van wat ek op gemerk het,

het ek afgelei dat die brawe, jong kaptein alreeds baie van 'n goeie glasie drank hou. Is hierdie afleiding gegrond?"

,,Goed gegrond, Snelskiet."

,,En hy hou van kaartspeel, en, so op 'n baie klein skaal ook van dobbel?"

,,Dit bring net die regte glans in sy oog, Snelskiet."

,,Volgens jou, is hy ook geheelenal onder die invloed van Jessie?"

,,Daaroor kan ons gerus slaap, Snelskiet. Jessie ken haar werk."

,,Tog voel ek juis oor haar nie gerus nie, Jakob. Sy ken haar werk miskien so goed dat sy vir ons albei te slim sal wees. Daar is iets in haar oog wat my dikwels stof tot nadenke gee. Sy is nie van ons soort nie, my Israeliet."

,,Snelskiet, ek sê vir jou, sy is onder my duim. Het ek nie die lewe van daardie sieklike suster van haar verleng deur hul hierheen te laat kom en hul van gesonde kos en klere te voorsien nie? Nee, sy het die kind lief, en om dié rede sal sy alles deurstaan. Wat sou van hul hier word as ek my hande terug trek? Dit weet sy, want ek het haar gewaarsku. Ons kan op haar reken, want sy het reeds bewyse gelewer dat sy haar lot met ons ingewerp het."

,,Dit mag alles waar wees, Jakob. Maar daar is punte teen ons. Daar is haar bloed en haar geslag; dit moet jy nie vergeet nie. Die ras-natuurdrif is in 'n vrou gewoonlik sterk. Daardie taktiek van jou om vir haar deur haar suster

te raak, getuig van 'n meesterhand. Tog, pas op: Naudé is jonk en innemend. Sy is 'n vrou en sal party kies aan die kant van die man wat haar liefde wen. Dan sal sy gevaarlik wees."

„Ek sal instaan vir haar, Snelskiet."

„Nog is ek nie oortuig nie, Jakob. Ek vertrou die vrede nie te veel as 'n vrou in dié spel moet deelneem nie, en het dus besluit om maar te handel so lank as alles nog veilig is. Ons moet die risiko loop dat die vrug nog 'n bietjie groen is. Daarom, my beste Joodjie, more is Saterdag, en kaptein Naudé sal waarskynlik vanaand hier wees. Hy sal oorbly vir 'n dag of wat—natuurlik sal hy bly, want Jessie sal more haar verjaarsdag vier. Ons sal 'n eetmaal van die beste hê, en drank sal loop. As ons goed gedrink het, sal ek, jy, die kaptein en Jessie speel. Ek sal wen Jakob, en jy sal die jongman met geld voorsien en bewyse van hom neem; maar verder kan ek jou niks leer nie, want jy is 'n meester op hierdie gebied. As hy 'n groot som verloor het, sal ons ophou. Jy sal sekuriteit vir jou geld eis, en ook dat 'n datum van betaling sal vasgestel word. Jy sal dreig om sy vader oor die saak te sien. Dan sal ek aanbied om die geëiste som te betaal, met 'n bonus boënop, as hy onderneem om my met 'n vrag handelsware, wat hier gereed lê, by die grenswagte verby te bring, sonder dat die vrag ondersoek word. Dit is die hoofpunte. Besonderhede laat ek aan jou oor. Die enigste swak punt is die meisie, en ons was gekke om haar te vertrou. As sy teen ons werk, kan dinge gevaarlik word; dus

moet ons daarteen waak. Maak voorsorg vir alle gebeurlikhede."

,,Jou wense sal uitgevoer word, Snelskiet."

,,Dis dan goed, my Jakob. Nou nog net een ding meer. Ons vennootskap bestaan nou iets oor 'n jaar; en dit het goed gewerk. Nogtans meen ek dat jy nie danig spyt sal hê as dit eindig nie, nie waar nie, Jakob? Nee, moenie dit ontken nie, Jakob," gaan hy voort toe hy sien dat Lewinski wil protesteer. ,,Ek weet dit, en wil maar net byvoeg dat dit die laaste diens sal wees wat jy vir my verrig, Jakob. As die ding goed deurgaan, sal jy vry wees. Ek het van tyd tot tyd groot somme geld uit hierdie besigheid getrek. Wat ek morenag van jou, of liewer van die kaptein wen, sal ek ook hou. Jou deel sal wees:die besigheid wat hier agterbly—net soos dit staan. As ek terugkom, sal dit waarskynlik net vir 'n korte tyd wees, om 'n bietjie te rus voor ek verder gaan. Dan is jy jou eie baas en sal dit nie te sleg hê nie, as jy verstandig die rieme trek."

Opgewonde spring die Jood op en begin die reus te bedank, maar Snelskiet val hom in die rede:

,,Nie so gou ,hoera' skree nie, Jakob. Die werk moet eers gedaan word, want as die onderneming op 'n mislukking uitloop......"

,,Dit sal nie misluk nie, Snelskiet."

Dis dan goed; dan is jy vry om met daardie skema van jou voort te gaan en die mense hier teen die regering op te

hits, na hartelus. Dit sal 'n gesonde politiek wees om te volg, my Jakob, want 'n slagoffer sal hierdie bedroë mense seker eis; en as jy nie 'n plaasvervanger vind nie, vrees ek... Ja, ek vrees baie, dat hul dan vir jou sal kies, Jakob."

Die stem van die reus is buitengewoon ernstig; en die Jood kyk hom vir 'n rukkie ernstig aan. Toe besef hy plotseling wat die ander bedoel, en hy word asvaal. Vir 'n hele ruk kan hy nie 'n woord uitkry nie; eindelik kom die vraag oor sy droë lippe:

,,Meen jy dit, Snelskiet?"

,,Ek meen dit, my Jakob," gee die reus koel antwoord. ,,Moenie nou so verskrik wees nie. Ek het jou op die gevaar gewys—asook die middel aan die hand gegee. Ons het werk om voor klaar te maak, Jakob, en daar is nie tyd om ons oor toekomstige moeilikhede te kwel nie."

So gaan die twee mans uitmekaar.

Snelskiet stap na die agterplaas en saal sy perd op; daarna ry hy weg in 'n noordoostelike rigting—die veld in. Toe hy uit die oog is, verander hy sy rigting 'n weinig en ry 'n hele ent langs 'n kloof op. By 'n dik plek bosse klim hy af, en hier maak hy sy perd vas; toe klim hy die rand uit na 'n aantal Kafferhutte, wat op hoër grond staan. 'n Kaffer kom uit een van die hutte; en nadat die reus hom beleef gegroet het, vra hy in Kaffertaal:

,,Is jy gereed, Umbalaan?"

,,Umbalaan is altyd gereed, groot kaptein,'' gee die Kaffer antwoord.

,,Maak dan gou,'' sê Snelskiet weer, ,,en gaan terug na die hoofman wat jy dien. Sê aan hom: Snelskiet stuur groete, en hy kom om sy belofte te betaal. Sê hy moet my op die derde oggend van more af op die bestemde plek ontmoet. As die dagster uitkom, sal ek hom verwag. Vertel hom: Snelskiet kom in veiligheid, want dié wat hom weerstaan het, is verslaan.''

Die Kaffer maak 'n diepe buiging; toe draai hy om en neem 'n kierie en 'n sak uit die hut; en sonder 'n enkele woord verdwyn hy in die dik bosse wat die hutte van alle kante insluit. Met 'n sug van tevredenheid draai Snelskiet om en begin na sy perd terug te loop. Noueliks het hy egter oor die kant van die rand verdwyn, of 'n tweede Kaffer maak sy verskyning uit die hut en verdwyn ook in die bosse.

---

Die rooibont haan in die agterplaas van Lewinski's hotel rek homself. Hy sit vir 'n hele ruk beoordelend die sterre en bekyk; toe klink sy forse stem oor die slapende dorp:

,,Koekorokoe, mense dis twee-uur.''

Die mense slaap egter voort. Net in een kamer in die hotel self brand daar lig, en hier sit vier mense om 'n klein tafeltjie kaart-speel—Snelskiet, Lewinski, kaptein Naude en 'n jong meisie met blonde hare en mooi blou oë.

Sy lyk nog maar baie jonk—veels te jonk om in sulke geselskap te verkeer. Sy lyk doodmoeg en stel blykbaar nie te veel belang in die spel nie. Alleen wanneer haar oë op die jong kaptein rus, is daar 'n weinig belangstelling in hul te bespeur. Leë bottels lê in die kamer gestrooi, en dis duidelik, dat hier gedurende die nag baie gedrink is. 'n Ander halfuur gaan verby: toe gee Snelskiet 'n lang gaap en sit sy kaarte op die tafel neer.

,,Dis baie laat," merk hy op, onderwyl hy gemaklik agteroor sit en homself uitrek. ,,Ek gaan slaap, want ek is moeg." Voor hom lê 'n aansienlike som geld opgestapel in note en goud; en dit raap hy onverskillig op en steek dit in sy sakke. Die jong kaptein, wat regoor hom sit, kyk hom dom aan; en dis duidelik dat hy nie nugter is nie. Lewinski, wat nou besig is om iets op 'n stuk papier te skrywe, raak hom aan die arm.

,,Sal kaptein nou hierdie bewysie teken?"

Sy gedagtes nog geheelenal verstrooid, neem die jonge man die pen; en hy teken die papier sonder om eens te lees wat daarop geskrywe is. Die meisie aanskou dit, en in haar oë is medelye. Sy ten minste is baie jammer vir hom. Lewinski vou die getekende papier sorgvuldig op en steek dit in sy sak.

,,Dit sal dien tot more," merk hy op; dan moet kaptein vir my 'n borg gee, sodat ek die geld hierop in die bank kan trek. Die landdros sal dit seker teken, nie waar nie, kaptein?"

Die woorde tref die jongman; en hy spring op, bleek en bewende.

,,Maar, Lewinski,'' sê hy stamelend, ,,jy het gesê jy het die geld nie nodig nie, en dat dit nie daarop sou aankom wanneer ek dit sou terug betaal nie.''

,,Ja, dit het ek vir jou gesê, kaptein,'' gee die Jood antwoord, ,,maar van die eerste lening; en die was maar twintig pond. Sonder al die geld wat jy daarna geleen het, kan ek nie klaar kom nie. Ek moet dit gou weer hê, want dis nie eens almaal myne nie.''

,,Hoeveel skuld ek jou dan, man? Sê my om Vadersnaam?'' roep Frans uit, nou geheelenal wakker geskud.

Stadig haal Jakob weer die papier uit sy sak uit en maak dit oop asof om daarvan te lees.

,,Jy skuld my vyfhonderd-drie-en-veertig pond, kaptein,'' sê hy met nadruk.

,,Liewe hemel!'' roep die jongeling uit; daarop sak hy vooroor op die tafel met sy hande voor sy oë.

Lewinski plaas nou 'n hand op die skouer van die man.

,,Dis nie sodanig baie geld nie, kaptein. Jou vader is mos ryk. Hy sal die som vir jou betaal.''

Met 'n skielike beweging skud Frans die hand van sy arm af.

,,My vader moet dit nooit weet nie, Jood!'' bars hy skerp uit. ,,Pasop as jy 'n woord hiervan laat uitkom.''

Die Kaptein sal vir my dan seker more self betaal?"

,,Nou waar sal ek die geld kry, Jood?"

,,Wel, dit is regtig fraai—dit moet ek sê," antwoord Jakob ergerlik. ,,Jy leen van my geld; en nou vra jy vir my waar jy die geld sal kry om dit weer terug te betaal. Dit raak my nie, kapteintjie, want dis jou saak. Ek weet maar net dat ek my geld wil hê. Kry ek dit nie, dan gaan ek reguit na die landdros."

,,As jy dit waag, sal dit jou berou."

,,Jou skurk! Jy dreig my nog bowenop. Wel, ons sal sien. Wat sê jy hiervan Snelskiet?"

'n Stilte volg; en in die pause raak die meisie Snelskiet aan die arm.

,,Ag, meneer," smeek sy, ,,hy is so jonk. Moet tog nie te hard op hom wees nie."

Die reus gee haar 'n snelle blik. Toe draai hy na Naudé en slaan hom op die skouer.

,,Kom, kom, kaptein," sê hy troostend, ,,die ding is nog nie so danig hopeloos nie. Wat is vyfhonderd pond dan ook tussen manne soos ons? Wat sal jy sê as ek die saak met Lewinski skik, kaptein?"

,,Dat jy die beste vriend is wat ek ooit gehad het, Snelskiet," gee Frans antwoord; en hy kyk die ander ernstig aan.

,,Ek sal dit doen met groot genoeë," merk Snelskiet stadig op, ,,as jy aan my ook 'n klein gunsie bewys."

,,Ek sal vir jou deur vuur en water gaan as jy my help om uit die moeilikheid te kom," gee Frans hierop hartelik antwoord.

,,So, sal jy regtig? Wel, ons sal sien," en 'n vreemde glimlag kom op die lippe van die grootman. ,,Dit is maar 'n kleinigheid wat ek verlang. Jy is in bevel op hierdie deel van die grens, kaptein, en ek is ernstig om 'n vrag goed wat ek aan Sekekoenie belowe het, veilig oor die grens te kry. Al wat ek verlang, is dat jy met my saam gaan tot na die bestemde plek, waar ek my gesant sal ontmoet. Jy sal my dus vrywaar teen verhindering van die kant van jou mense. Sodra my vrag afgelewer is, sal ek daardie bewys aan jou afgee, tesame met 'n verdere som van vyftig pond as 'n extra beloning vir jou moeite."

'n Doodse stilte volg dié woorde; en die verstrooide blik kom weer op die gesig van Frans, asof hy noueliks kan verstaan wat van hom gevra word. Op hierdie oomblik voel hy die hand van Jessie om sy arm.

,,Jy sal weier, kaptein, sê sy sag. ,,Hul is lae skurke om so iets van jou te vra."

Bleek van boosheid spring Lewinski vooruit, maar Snelskiet wink hom terug.

,,Nee, Jakob, hou jou hande van haar af. Sy het reg, want ons is skurke. Dit was dom van ons om haar so te vertrou. Jy sal onthou dat ek jou gewaarsku het. Hoe dit ook mag wees, ek kan nie sê dat dit my spyt dat sy beter is as wat jy gedink het nie."

Toe maak hy die deur oop, en sy fiere oë tref die meisie skerp.

,,Jy is moeg en opgewonde, juffrou,'' sê hy meer beleef as wat hy gewoonlik met haar praat, en sonder 'n enkele verdere woord stap die meisie die kamer uit.

Die woorde van Jessie, meer as enigiets anders, bring die kaptein tot 'n besef van die aard van die daad wat van hom verlang word. Die bloed begin vinnig deur sy are vloei; en 'n harde glans kom in sy oë. Stadig gaan sy hand af na sy pistoolsak. 'n Oomblik later ontglip 'n uitdrukking van ontsteltenis hom, want sy wapen is nie daar nie, en hy is hulpeloos.

Met 'n triomférende glimlag gaan Snelskiet sit.

,,Nou, Jakob,'' merk hy op, ,,lees die dokument wat kaptein Naudé geteken het; dan sal ons mekaar wel beter kan verstaan.''

Lewinski gehoorsaam en lees hardop:

,,Ek, Francois Gerhardus Naudé, erken hiermee dat ek van Lewinski en Kompanjie die som van £534 (vyfhonderd-vier-en-dertig pond sterling) ontvang het, uit hoofde waarvan ek onderneem om 'n sekere vrag handelsware te vergesel tot op 'n bestemde plek naby die grens, en verder toe te laat dat dit sonder hindernis van enige aard oor die grens geneem word.

'n Duidelike verstandhouding van hierdie ooreenkoms is dat ek 'n verdere bedrag van £50 (vyftig pond sterling) sal

ontvang wanneer die vrag veilig in die hande van Sekekoenie is.

Geteken te Pelgrimsrus.

F. G. NAUDE,

Kaptein.

---

Toe Lewinski klaar is met lees, merk Snelskiet weer op:

,,Jy sien, kaptein, hoe gemaklik die uitweg is wat ek jou aanbied. Weier jy, sal die gevolge wat jy vrees, jou juis oorval, want ek sal sorg dat hierdie dokument in die hande van persone van gesag kom. Willig jy in, is jy veilig, want niemand sal weet nie, en buitendien sal niemand glo nie, al sou daar ook gerugte rondgaan, want jy is bo alle verdenking verhewe. Kom, wat gaan jy doen? Dis laat; en ek het al weer dors. Vir my is dit om die ewe—dis vir jou om te besluit.''

Vir 'n hele ruk sit Frans met geboë hoof; maar eindelik kyk hy op, en sy gesig is spierwit en wanhopig.

,,Wel?'' kom die kortaf vraag van Snelskiet.

,,Ek het gekies,'' gee die jonge man in 'n sware stem antwoord.

,,Wat sal jy doen?''

,,Wat kan ek doen? My vader moet hiervan nooit hoor nie. Ek sal gaan.''

'n Blik van triomf kom op die gelaat van Snelskiet.

,,Dis die praat, kaptein,'' sê hy hartelik. ,,Kom, Lewinski, jy is ook so stadig met jou drank; 'n mens drink die meeste van die tyd nie. Nog 'n bottel van jou lekker brandewyn.

'n Blik van afsku kom op die gesig van die jong man toe hy die bestelling hoor; maar toe Lewinski die drank bring en ongevraag sy glas volmaak, weier hy nie om saam te drink nie.



## HOOFSTUK VI.

---

# My Vader! My Vader!

---

Die skeidslyn tussen goed en kwaad is baie flou waar die paaie uitmekaardraai; en die verleier maak sy slagoffers wys dat daar altyd nog geleëntheid is om terug te draai. Maar hy sorg daarvoor, dat die brue agter hom opgebreek word.

---

Vir seker die twintigste keer dié middag loop Pêrel na die voordeur, vanwaar sy lank en ernstig na alle kante rondkyk. Met 'n sware sug van teleurstelling draai sy om en loop stadig die huis binne. In 'n leuningstoel in die eetkamer sit tant Nelie; en toe die meisie inkom, kyk sy op—'n blik van verwagting in haar oë. Pêrel skud egter haar kop.

,,Ek sien nog niks aankom nie, tante," sê sy asof in antwoord op 'n vraag.

Die vrou steek haar hand uit, en die meisie gaan op 'n voetstoof by haar sit.

,,Ag, tante! moet tog nie so onrustig wees nie," sê sy troostend. ,,Frans sal wel veilig thuiskom; en Tante sal weer siek word as u vir u soveel kwel!"

,,Nee, Pêrel," gee die vrou antwoord, ,,alles is nie reg nie. My moederhart vertel my dit. My seuntjie is in groot gevaar."

,,Tante moenie vergeet dat u baie siek was nie. U is nog maar swak, en dan is 'n mens geneig om swaarmoedig te

wees. Laat ons maar probeer om ons self op te ruim. Frans sal, net soos voorheen al dikwels gebeur het, kom wanneer ons hom die minste verwag."

,,Ek hoop so. Ag, ek hoop so," sê tant Nelie 'n bietjie meer getroos. ,,Maar ek is tog so onrustig, want hy moes reeds drie dae gelede hier gewees het."

,,Frans sal 'n gegronde rede vir sy lang afwesigheid hê, tante."

Tante Nelie antwoord hierop nie, want op dieselfde oomblik gaan die deur oop en Hendrik kom binne. Pêrel gaan om vir hom koffie te skink; en hy gaan op die voetstoof by sy moeder sit.

,,Hoe gaan dit, moedertjie?" sê hy sag.

,,Soos gewoonlik, Hendrik. Net ek is so onrustig oor Frans. Waar kan hy so lank bly?"

Hendrik dink 'n oomblik; toe antwoord hy bemoedigend:

,,O hy sal veilig genoeg wees, moedertjie. Nogtans ry ek hom agtermiddag tegemoet. Ek weet meer of min waar om hom te soek."

Tant Nelie neem die hand van haar jongste seun en druk dit teer.

,,Dankie, my seun," sê sy met 'n tere glimlag.

Plotseling staan Hendrik op en loop na die kombuis; en 'n donker blik kruip oor sy gesig. Hy drink die koffie wat Pêrel vir hom gee; en sonder een woord stap hy na buite. 'n Bitter gevoel brand in sy hart teen sy afwesige broer. Soos in die meeste families die geval is, weet hy meer van die

karakter en lewenswyse van sy broer af, as sy ouers. Meer as eenkeer was hy met hom saam op Lydenburg, en ook op die delwerye; en wat hy by dié geleënthede opgemerk het van die gewoontes wat reeds in die jonge kaptein begin wortel vat, het hom oortuig dat hy baie meer tyd as wat vir hom goed is, in dié twyfelagtige omgewing van die goudvelde deurbring. Die suspisie is dus sterk by hom dat hy Frans daar sal vind—nie met sy pligte besig nie, maar op sy gemak en daarop uit om homself te vermaak. Dié gedagte maak hom onwillekeurig warm as hy aan die arme, sieke moeder dink, wat, in haar swakheid, van onrustigheid wegkwyn. Sy besluit is geneem; en hy beywer homself om alles op die werf in orde te kry; daarna stap hy na die kraal, waar die landdros die vee bekyk.

,,Vader, ek wil vanmiddag na Lydenburg, en miskien verder na Pelgrimsrus ry,'' sê hy. ,,Mag ek gaan?''

Die landdros is nie teenoor sy kinders buitengewoon streng nie; en dit is ook nie sy gewoonte om hul uit te vra as hul êrens heen wil gaan nie. Nogtans tref iets hom in die stem van Hendrik; daarom sê hy:

,,Dis 'n lang reis, seun. Het jy besigheid daar?''

Die jongman lig sy oë vinnig na dié van sy vader; toe laat hy hul weer sak.

,,Moeder is nog maar baie swak en kwyn weg van onrus, omdat ons nie van Frans tyding kry nie,'' gee hy sag antwoord, asof hy 'n bestraffing vir sy woorde verwag. ,,Ek wil gaan kyk, of ek hom nie kan raak-ry nie, vader,'' voeg hy by.

'n Rukkie is daar stilte; toe, tot Hendrik se verbasing, gryp die landdros sy hand; en vir 'n lang oomblik kyk die twee mans in mekaar se oë.

„Hendrik," sê die vader eindelik, en sy stem is bewoë, „jy is nie so briljant en so 'n krygsman soos jou broer nie, maar God sal jou beloon vir die wyse waarop jy jou ouers behandel, seun, want jy is 'n steun en 'n troos vir jou moeder en vir my. Ek waardeer jou bedagsaamheid oor jou moeder, seun, want sy is siek van onrustigheid en verlange. Gaan, en as jy vir Frans kry, vertel hom hoe sake staan. As dit moontlik is, sal hy seker kom."

So bewoë is die jongman oor die woorde van sy vader dat die trane in sy oë kom, en hy draai vinnig weg en stap na die huis terug om dié te bedek. Die landdros staan hom agterna kyk—byna net so verwonderd oor sy eie woorde as die jongman self.

Frans is die grootste gedeelte van die tyd afwesig; en as hy tuis is, praat hy gewoonlik maar min van sy ondervindinge. Hendrik, inteendeel, het glad 'n ander geaardheid, en hy doen niks sonder om sy ouers te raadpleeg nie. Hierdie gedrag het onwillekeurig op die vader se hart invloed uitgeoefen, en hy begin meer en meer op die gedrag van sy tweede seun te let, met die gevolg dat hy stadig aan begin besef wat 'n steun hy vir hul is.

Hendrik versuim nie lank nie en is net gou op weg. Eers ry hy 'n entjie stadig; maar toe hy merk dat dit begin laat word, stoot hy sy perd aan. Nadat hy omtrent 'n uur van Elim weg is, sien hy 'n Kaffer voor hom in die pad aankom. Hy lyk doodmoeg asof hy al lank op reis is. Nogtans

stap hy fluks vooruit. Toe die twee by mekaar kom, hou Hendrik sy perd in. Die Kaffer, 'n Swasie, maak 'n diepe buiging, maar sê g'n woord nie, totdat die witman praat.

,,Jy bring nuus van die kaptein, Umfaan?" sê Hendrik toe.

,,Ek bring nuus, o hoofman; maar nie van die kaptein nie."

,,Dan is daar onraad. Wat het gebeur?"

Die Kaffer maak weer 'n buiging; toe gee hy antwoord:

,,Die wapens is op weg en sal vannag aan Sekekoenie oorhandig word."

,,Wat! hoe weet jy dit?"

'n Glimlag kom op die gesig van die Kaffer en hy antwoord:

,,Sekekoenie was dom om twee Amaswasie-rebelle vir sy boodskappers te gebruik. Ek het saam gepraat teen Umbandine; en ek het bier gemaak—baie bier en hul het my alles vertel. Die handelaar het sy boodskap gestuur; en ek het na die kaptein gaan soek. Maar toe ek hom nie kon kry nie, het ek gekom om die boodskap aan die groot hoofman, die landdros, self oor te bring, want die tyd is kort."

,,Waar sal die handelaar Sekekoenie se mense ontmoet?"

Umfaan begin nou 'n lang uitleg gee; maar Hendrik verstaan hom gou en val hom in die rede:

,,Jy bedoel die ou vervalle Trekkershuis in die boskloof aan die voet van die Klipkop?"

Die Kaffer gee bevestigend antwoord; en Hendrik spring in die saal.

,,Umfaan,'' sê hy voor hy wegry, ,,jy is moeg, maar die plaas is nie meer ver nie; loop haastig en vertel aan my vader wat jy aan my vertel het.''

Met dié woorde ry hy vinnig weg.

Die awend vervang die namiddag; maar selfs die koms van die nag verkoel nie die verhitte aarde nie. So kruip die ure langsamerhand verby, onderwyl 'n driekwart-maan, omring deur 'n rooiagtige vlies, moeg na sy rusplek sak. Swaarder en benouder word die lug hoe langer die nag duur. 'n Wolkie, klein en wit soos 'n gewaste skaapvel, maak sy verskyning, en vlieg haastig oor die uitspansel, om plotseling weer te verdwyn. 'n Spierwit swaarweerswolk steek sy punt bo die berge uit, en begin stadig hoër en hoër klim.

Aan die voet van 'n ruwe kop, aan al die kante deur dik bosse ingesluit, staan die ou bouvallige huis soos 'n grafsteen in 'n verlate kerkhof. In die swakke lig van die sterwende maan lyk die hele toneel onheilspellend, en dit roep 'n akelige gevoel van weemoed te voorskyn. Die maan sak agter die berg, en die toneel verdwyn in die skaduwee; en net 'n enkele ligstraal, wat van een van die gate wat as vensters dien, afkom, kan nou gesien word om te toon waar die huis staan.

'n Kaffer, wat nie kan slaap nie, kom uit die hut, wat op hoër grond 'n endjie daarvandaan staan. Hy sien die lig en is verskrik.

,,Die geeste van die oorlede Trekkers wandel,'' mompel hy; dan kruip hy gou weer binne.

Die sware onweerswolke bedek nou die hele uitspansel; en selfs die floue sterlig is weg. 'n Bliksemstraal, gevolg deur twee en drie ander, verlig weer vir 'n oomblik met 'n bleke lig die tafereel. Daar staan die ou verlate huis; en langs die gewel staan daar nou 'n swaargelaaide wa. Die donderslae volg een die ander; en 'n diepe duisternis daal weer op die aarde neer.

Op 'n kis, wat in die middel van die kamer staan en wat as tafel dien, brand daar 'n kers. Verder is daar 'n bottel brandewyn en twee bekers. Op twee ander kissies sit twee mans—die bottel tussen hul. Verder is die kamer ongemeubileer. 'n Sterk windvlaag trek nou oor die bergrand en skud die ou murasie. Die kers waai dood; maar dié is gou weer aangesteek.

'n Rukkie sit Snelskiet stil en luister; 'n gevoel van onrus oormeester hom; en hy staan op en trek sy pistool uit sy band.

Die ander man lag skertsend, toe hy die beweging bemerk.

,,Wat! Snelskiet bang!'' kry hy beswaarlik uit, want die brandewyn het hom beet. ,,Nee, jong,'' gaan hy weer stamelend voort, ,, nie bang wees nie, hoor! Hier is niemand nie, want die Kaffers is bang om snags in die streek te loop, en witmense is hier nie.''

Die reus werp op sy maat 'n blik van veragting.

,,As kaptein Naudé nou na raad wil luister,'' gee hy sarkasties antwoord, ,,sal hy die leuse in gedagte hou: Versigtigheid is die moeder van fortuin.''

Daarna stap hy, met sy pistool gereed, saggies na die voordeur. Noueliks is sy voet egter oor die drumpel, of hy spring terug met 'n uitdrukking van verrassing. Hy is ontwapen; en sy regterarm, getref deur 'n geweldige slag met die kolf van 'n geweer, hang onbruikbaar aan sy sy.

'n Oomblik later knel 'n skot uit die pistool van kaptein Naudé. Die koeël tref 'n man wat in die deur sy verskyning maak, in die linkerarm, en sy geweer kletter op die grond.

Die aanvaller wyk egter nie 'n duim nie. Soos blits trek hy 'n pistool met sy gesonde hand en tree verder in die kring van die lig; sy gesig is spierwit, maar hard, asof dit uit klip gehou is.

Die stryd is egter verby, en die pistool van die kaptein val uit sy kragtelose hand op die grond.

,,Hendrik!" roep hy uit, en sy stem is vreeslik. ,,Jy hier! God help my dan!" Met dié woorde sak hy op die grond neer en verberg sy gesig met sy hande. Die hele voorval skyn Snelskiet nou baie te amuseer, nieteenstaande sy ongunstige posisie.

,,So, my kwaai kapokhaantjie, gaan maar voort," sê hy, onderwyl hy weer op sy kassie gaan sit en 'n bietjie brandewyn in 'n beker gooi, wat hy sluk. ,,Ons is jou gevangene. Bind ons nou maar aan mekaar vas en neem ons voor die gereg. Buig jou ou vader se gryse hoof, en dra jou moeder na die graf. Daardeur sal jy groot roem verdien, want jy het vir Snelskiet, die beroemde smokkelaar, gevang wat jou vader en jul kleingroot regering al vir jare vergek hou. Waarom

wag jy nog, my beste jonge held? Ons is mos jou gevangene!"

Hierdie woorde van Snelskiet laat Hendrik, meer as enigiets anders, die vreeslikheid van sy posisie besef. Dié gevaarlike geweersmokkelaar is sy gevangene—op heterdaad betrap. Maar as hy hom neem, moet sy broer ook gaan; en dan?...

Die rower het die gevolge met profetiese kuns geskilder. Sy vader...sy moeder...Pêrel. Nee, onmoontlik. Sulke dinge kon nie wees nie. Hoe sou hy hul so kan martel? Dis beter dat die misdadiger nou hier sou sterf, as om 'n lewende getuienis te wees om hul skande aan die wêreld oor te dra. Snelskiet merk die twyfel van die jongman, en 'n veragtelike glimlag kom op sy lippe.

,,Die mense is kinders en soos was in my hande," is, die gedagte wat hom op hierdie oomblik tref. Hy draai na Frans.

,,Kom, kom, kaptein," sê hy grof. ,,Dis nie nou 'n tyd om daar te lê en kreun nie. Het jy vir jouself niks in te bring nie?"

Frans, wat deur die gebeurde geheel ontnugter is, staan stadig op; en toe sy oë dié van die reus ontmoet, besef hy die bedoeling van die ander, en hy skep moed daaruit.

,,Hennie," sê hy smekend," jy sal my tog seker nie aan die gereg oorhandig nie, my broertjie? Glo my, ek was swak —dit sal ek erken—, maar nie moedswillig nie!"

Toe Frans vooruit kom, tree Hendrik agteruit.

,,Wag, wag!" sê hy met 'n stem so tragies dat 'n mens

sou sê dat dit hy is wat om genade smeek; ,,wag, gee my tyd! Ek moet dink! Ek moet dink!''

Frans sien die voordeel wat hy behaal het en maak ten volle daarvan gebruik.

,,Om ons moeder ontwil, my boetie,'' sê hy weer—nou in sy ou innemende stem.

'n Oomblik aarsel Hendrik nog; toe kom die woorde stadig en byna onwillekeurig oor sy lippe:

,,Om ons moeder se ontwil dan, Frans,'' begin hy. Toe breek hy af, en daar gebeur iets wat hy nooit, selfs aan homself, bevredigend kon verklaar nie.

Dit is asof hy duidelik die teenwoordigheid van 'n ander wese by hom voel. Hy word bewus van 'n ongesiene krag wat hom steun; en sy gevoelens ondergaan in dié oomblik 'n verandering. Hy voel nog sterk die treurigheid van die gebeurde; maar dit is meer soos 'n mens die treurspel van 'n wêreld voel, sonder die bitterheid van 'n eie smart. 'n Sedelike krag, wat hy tevore nooit geken het nie, neem van hom besit; en in 'n oomblik is alle twyfel weg, en hy sien duidelik die weg wat plig gebied. Sy hele wese verander met sy gevoelens; en Frans, wat hom verwagtend aankyk, gaan 'n tree weer agteruit—bleek en bewend, want dit is vir hom asof dit sy vader is, wat daar voor hom staan. Sonder enige bitterheid in sy stem, praat Hendrik weer:

,,Nee, Frans, ek sal jou nie laat gaan nie.'' 'n Oomblik breek hy af om aandagtig te luister, en in dié oomblik is dit vir sy gespanne sinne asof hy die getrappel van perderuiters

in die verte hoor. ,,Luister!" voeg hy by. ,,Die manne, wat jou sal oordeel, is reeds naby."

'n Tyd van gespanne stilte volg dié woorde, en nou word 'n gedruis duidelik gehoor; maar dit is nie 'n geraas wat deur perdepote gemaak word nie. 'n Triomférende glimlag kom op Snelskiet se lippe; en hy staan op.

,,Nee, my klein kapokhaantjie," merk hy op," jou ore is jou nie getrou nie. Dis nie die perdepote van jou burgers nie. Dit is die manskappe van Sekekoenie—my vriende—wat die wapens kom ontvang; en hul is reeds hier. Sit dus nou maar jou pistooltjie neer."

---

Bleek breek die daeraad aan die oosterkim. Stadig wyk die nag; en stadig neem die dag sy plek in—skaam dat die skone, witte lig so 'n skande-toneel moet openbaar, soos wat daar by die ou verlate huis afgespeel word.

Hendrik, swak en bleek van bloedverlies, staan vasgemaak aan die wiel van die wa; en Snelskiet staan voor hom. Frans sit voorop die wa; en 'n aantal gewapende Kaffers staan oral rond om alles te aanskou. Dis duidelik dat Snelskiet en Frans weer goed gedrink het, want Frans is byna nie bewus van die betekenis van wat om hom aan die gang is nie, en die oë van die reus is bloederig en wreed.

,,Jy sal sweer dat jy nooit sal openbaar wat jy hier gesien het nie," kom die stem van die rower vurig, ,,of ek sal jou laat sambok eet tot jy sterf."

,,Ek sal nie sweer nie!"

'n Bose uitdrukking ontglip die reus; en hy wink na 'n Kaffer wat met 'n swaar sambok in sy hand gereed staan.

,,Gee hom kos, Mapaan,'' sê hy— sy stem grof van wreedheid. ,,Hy het honger. Ons sal sien wie die koppigste kan wees.''

Dié woorde word deur die Kaffers met gelag ontvang, waarin Mapaan deel so lank as hy gereed maak om die bevel van die witman tegehoorsaam.

,,Stop!''

Met die sambok alreeds omhoog gelig, staan die Kaffer asof versteen. Asof 'n slag hom tref, draai Snelskiet na die kant vanwaar die stem kom; en ten spyte van sy gewaande koelheid, kom daar 'n senuweeagtige trek op sy gelaat, toe hy die stoere ouman met sy golwende wit baard, wat byna die middel van sy lyf bereik sien staan om sy duiwelwerk te aanskou.

Dat die tyd vir hom verby is om grappies te verkoop, besef hy dadelik. Hy moet handel en gou handel. Dit is sy enigste uitweg. So snel dat die beweging byna ongemerk is, gaan sy hand na sy band, en hy trek sy wapen; maar sy gewaande snelheid help vandag hier niks nie. Voor hy die pistool kon lig, knal daar 'n skot, gevuur deur 'n onsigbare hand, en die wapen val uit sy hand. Hy struikel, maar maak 'n reuse-poging om homself orent te trek; toe sak hy stadig op die grond neer. Op dieselfde oomblik maak gewapende manne, tegelyk van al die kante af, hul verskyning en omsingel die verraste Kaffers, voordat hul 'n poging kan maak om te ontvlug.

Die landdros stap nou na die wa waaraan Hendrik vas is. Soos 'n man in 'n droom, sny hy die toue los. Die hele voorval is vir hom onverstaanbaar. Hendrik se toestand kan hy verstaan; maar die man daar voorop die wa...Is daardie lafaard wat daarby kan staan en sy broer sien martel, sonder om 'n poging te maak om hom te steun, of in sy lot te deel, sy seun?

Sover gaan sy gedagte, maar daar hou dit op. Totnogtoe het hy geen erger suspisie nie. Plotseling word sy aandag op die gevalle rower gevestig, wat, nieteenstaande sy swaar wond, besig is om pynlik sy hand na sy wapen uit te strek, wat nog op die grond lê.

Die landdros is egter voor hom. Sonder om een woord te sê, tel hy dit op en steek dit in sy sak.

Snelskiet sak weer neer; maar sy oë bly op die ouman, en daar is diep en bittere haat in die blik. Hy hyg na asem; toe begin hy praat:

,,Jy het gewen Naudé,'' sê hy. ,,Tog het ek nie geheelenal verloor nie. Ek sterf tevrede, want jou oorwinning sal die bitterste kelk van jou lewe wees.''

Met groot inspanning haal hy die dokument wat Frans geteken het, uit sy sak en gee dit aan die landdros.

,,Lees dit'', sê hy weer, en daar is bittere hoon in sy stem, ,,dan sal ons sien hoe die opregte landdros sy eie seun sal oordeel.''

'n Gevaarlike lig kom in die oë van die landdros toe hy sien wat daar geskrywe staan; en hy draai vinnig weer na die gewonde man.

„Dis 'n infame leuen hierdie," begin hy; toe, asof daarheen getrek, val sy oë op die neerslagtige figuur voorop die wa, en hy swyg in twyfel.

Snelskiet sien die blik, en begin weer praat:

„Jy twyfel nog, Hoogedele?" sê hy met sarkasme. „Dan sal ek onomstootelike bewyse lewer. Jy dink dat die koeël wat jou jongste seun getref het, uit my pistool gevuur is, maar jy het daarin verkeerd, my landdros. Die wond is daar gemaak deur eie broederhand. My pistool, soos jy self kan sien, skiet met 'n baie kleiner koeël."

Vinnig draai die landdros nou na Hendrik.

„Is dit waar?" sê hy, en sy stem sny soos 'n mes.

Maar Hendrik kan nie praat nie. Swak van sy groot bloedverlies, lig hy net sy bleek gesig 'n oomblik na sy vader; toe sak hy saggies op die grond neer—bewusteloos. Dit bring die landdros dadelik na homself terug; en hy wink 'n burger. Die mense wag net vir die teken, en gou dra gewillige hande vir Hendrik na die huis. Die Landdros wink nou twee ander manne, en die rower word ook weggedra.

Met 'n veel sagter blik op sy gesig, volg Naudé stadig. Hy sny self die baadjie van Hendrik se gewonde arm weg en verbind die wond met teder hande. Toe hy die wond sien, verdwyn alle twyfel uit sy hart; hy weet Frans is skuldig. 'n Weinig later stap hy weer na buite. Sy gesig is nog bleek, maar baie kalm; en in sy oë is 'n diepe treurigheid. Daarbuite is nou alles stilte, behalwe net dat 'n duifie, in 'n boom naby, sit koer, en 'n klomp klein voëltjies in die bosse tjilp en speel—gelukkig in die wederkoms van die oggendglorie.

Burgers en Kaffers het weer stil verdwyn; net die ingekrimpte figuur, voorop die wa, sit nog precies soos voorheen.

,,Frans, staan op!"

Die jongman lig 'n wit gesig op, vol wanhoop; toe staan hy stadig op en haal sy hoed af, want die landdros staan met ontblote hoof. Rustig begin die ouman praat, sonder bitterheid:

,,My seun, ek het jou liefgehad; daarom kon ek nie glo nie, maar nou......God help my; en mag Hy jou vergewe." Die ouman swyg vir 'n rukkie, en sy gesig word bleker. Maar kalm hou hy eindelik sy hande omhoog en kalm val die woorde op die oggendlug:

,,Die vloek van Kain sal op jou rus, totdat jy voor die genadetroon verskyn, om daar te boet.—God gee, om daar genade te ontvang."

Stadig sak die hande van die ouman weer.

Die jongman staan vir 'n hele ruk half bedwelmd, sy vader aan te staar, asof hy nie verstaan nie; toe roep hy uit met die wanhoop van 'n siel in die verdoemenis:

,,Vader! my vader."

Die ouman lig net weer sy hand op, en die jongeling bly stil.

,,Ek het net een seun, Kain, en dié heet Hendrik. Goddank hy is 'n loot van die ou, ou stam. Gaan nou voort op jou lang weg; doen boete, en wie weet......Die Almagtige is genadig."

Een enkele keer lig die jongman weer sy oë na sy vader; toe draai hy om en struikel weg.

Lank nadat hy uit die oog verdwyn het, staan die ou landdros nog altyd daar bewegingloos; en in sy wese is iets majestueus.



HOOFSTUK VII.

# 'n Besoeker.

Die korte jaar versag 'n leed, wat lange jare net vererger. 'n Jaar is kort of lang namate dat ons tyd gevul is.

---

Twaalf maande is verstreke—winter, lente, somer, herfs. Agter die huis, aan die voet van die berg, regoor die kraal, sing die voëltjies in die grote wonderboom. Die thema van hul sang is droefheid; en dit praat van verlange na 'n koningin van wie hul eenmaal onderdane was, maar wie reeds lang afwesig is. Vir Pêrel was dit 'n besige jaar— so besig dat sy nie tyd gehad het om te probeer om haarself te oortuig dat haar hart gebroke is nie. Sy het die slag wat die val van Frans haar toegedien het, skerp gevoel. Haar smart was egter oorskadu deur die veel groter verdriet van die moeder—die moeder in die hart van wie albei die groot mans nog maar altyd haar seuntjies is.

Tant Nelie het die groot ramp in haar lewe dan ook byna nie deurgestaan nie. Iets van die gebeurde moes aan haar vertel word, en hul moes haar van haar stoel na haar bed dra. Naby die grense van die Beter Land het sy vir weke lank gedwaal. So naby was sy aan die ander oewer dat die wakers reeds gedink het dat sy weg is. Toe kom sy by, en baie stadig word sy beter, totdat ons haar vandag weer vind in dieselfde stoel, waar ons haar laaste jaar gelaat het. 'n Skadu van haarself dis waar, maar nogtans beter.

Op Pêrel het die groot gewig en kommer in hierdie donker tyd gerus, want sy moes nou die dubbele rol van moeder en verpleegster speel. Die jaar het sy merk op haar gelaat, en tewens 'n groot verandering bewerkstellig. Die meisie Pêrel het verdwyn, en die vrou Pêrel het haar plek geneem. Dit alles is duidelik in haar wese ingegrif. Die moederlike tederheid, wat nou daar geteken staan, is 'n aanwins, wat iets aanvul wat nog kort gekom het.

In die moeder is ook 'n groot verandering te bespeur. Die skerp lyne is nou geheelenal van haar gelaat verdwyn, en 'n kinderlike soetheid is daar te lees. Haar blik is dié van iemand, wat in die doodsvallei geleer het om die kort gebed te bid: ,,U wil geskied.'' Daar is 'n geduldige vrede op haar gelaat, wat byna bowenatuurlik is.

,,Tant Nelie,'' merk Pêrel eendag op,'' u lyk so kalm en tevrede.''

,,Ek is tevrede, kind,'' gee die vrou met 'n treurige glimlag antwoord, ,,want ek het 'n vrede gevind wat ek nooit tevore geken het nie. Daar was 'n tyd toe ek gedink het dat ek dié ramp in my lewe nooit sou deurstaan nie; maar nou weet ek dat niks sonder die wil van die Heer geskied nie—dat Hy sy doel met ons het wanneer Hy 'n groot verdriet in ons lewe stuur.''

,,Maar wat dan van die sondebokke, tante? Sou dit regverdig wees dat hul vir die doel bestem is om te val? Arme Frans! Wat sal van hom word?''

Die trane wel op in die oë van die moeder; maar toe sy weer kalmer is, gee sy dapper antwoord:

,,My arme seuntjie sal eindelik tog ook veilig wees, want die vader, sonder wie se wil nie 'n voëltjie na die grond val nie, sal ook vir hom beskerm. Sommige siele het meer tug nodig om hul na die genadetroon te bring as ander. Ek kan nie glo dat hy kwaadwillig gehandel het nie; maar sedelik was hy altyd swakker as Hendrik, nieteenstaande die meeste mense hom as die sterkere beskou het. Daar was 'n te grote eie ek in hom. Wie weet, miskien was die ramp in sy lewe nodig om sy kosbare siel te red? Ons Heiland weet die beste; en wat Hy doen, is goed gedaan.''

Die vrou swyg, en 'n lang stilte volg, want die meisie het niks te sê nie. So sit hul albei besig met hul gedagtes, totdat die stilte eindelik gebreek word deur die getrappel van 'n ruiter buitekant. Pêrel maak die deur oop en sien 'n skrale meisie van haar perd afklim.

Die leser ken haar reeds, want dit is Jessie.

Beskroomd kom sy nader; en nadat sy haarself bekend gestel het, vra sy:

,,Is dit die woning van landdros Naudé hierdie?'' en toe Pêrel bevestigend antwoord, vra sy weer: ,,Is die landdros thuis?''

,,Nee,'' gee Pêrel antwoord, ,,die landdros is nie thuis nie.'' Toe voeg sy by, nadat haar blik op die dier gerus het: ,,Jou perd is moeg. Ongelukkig is nie een van die bediendes op die werf nie; dus moet ons hom maar self afsaal.'' Onder-

wyl sy praat, gaan sy die treetjies af; en die twee lei die perd om na die stal.

,,Jy sal nou wel sy suster wees?" merk Jessie op.

,,Sy suster! Wie bedoel jy?"

,,Ek het in gedagte gehad: kaptein Frans Naudé."

Pêrel se gesig word spierwit, en sy antwoord:

,,Nee, ek is nie sy suster nie."

Iets in die stem van die ander waarsku die vreemdeling dat sy 'n fout begaan het; tog moet sy met haar vrae voortgaan:

,,Is sy moeder thuis?"

Die vorm waarin die vraag gestel is, tref Pêrel nog dieper. Wat het hierdie meisie met Frans te doen gehad? Sy bedwing haarself egter en gee kalm antwoord:

,,Ja, tant Nelie is thuis."

,,Dan moet ek haar sien."

,,Dit hang af van wat jy met haar wil praat," se Pêrel weer. Sy is nog baie swak en kan nie veel verdra nie."

,,Ek moet haar sien," herhaal die jonge vreemdeling.

,,Eers moet jy my vertel waaroor jy met haar wil praat."

,,Wie is jy dan?" vra die ander nou met suspisie. ,,As jy nou sy suster was, kon ek verstaan. Watter reg het jy om my te belet om met sy moeder te praat? Sê my dit, dan sal ek kan oordeel of ek jou kan vertrou."

Dié woorde van die vreemdeling bring 'n blos op die wange van Pêrel. Fier staan sy die ander te aanskou—trots in haar skoonheid.

,,Ek het wel die reg,'' gee sy antwoord. ,,Oom Philip en tant Nelie was soos 'n vader en moeder vir my vandat ek as kind hierheen gekom het; en het die groot ramp ons huis nie oorval nie, dan was ek nou reeds in werklikheid hul dogter.''

Dié woorde het 'n merkwaardige uitwerking op Jessie. Haar hand gaan na haar hart, en sy kyk die ander half bedwelmd aan, asof sy 'n slag in die gelaat ontvang het.

In dié oomblik het Pêrel verstaan. Hierdie meisie het vir Frans lief; sy val kon dit nie verander nie. Maar om te verneem dat hy aan 'n ander verloof is, is vir haar die ondraaglikste smart. In dieselfde oomblik besef Pêrel dat, watter naam sy ook aan die gevoel gee wat sy in haar hart vir die jongman het, dit nie ware liefde kan genoem word nie. Met die bewussyn van hierdie feit, ondergaan haar gevoelens teenoor die jonge vreemdeling 'n verandering, en haar hele wese getuig nou van meegevoel.

Jessie voel dadelik die verandering, en die trane wel in haar oë.

,,Ek vra om verskoning, mejuffrou,'' sê sy sag, met berou in haar stem. ,,U het elke reg. Ek was verkeerd. Dis ek wat nie die reg gehad het om sulke woorde te besig nie.''

'n Rukkie is daar stilte; toe vra Pêrel ewe sag:

,,Sal u nie nou aan my vertel waarvoor u oorgekom het nie?''

,,Ek sal u alles vertel, want u het reg om te weet,'' gee die vreemdeling antwoord.

Onwillekeurig gaan Pêrel se arm om die meisie.

,,Noem my Pêrel, my sustertjie,'' sê sy sag.

Die trane wel weer op in Jessie se oë, en sy antwoord op die omhelsing:

,,Ek sal dit doen, Pêrel, as jy my Jessie sal noem,'' gee sy in 'n bewoë stem antwoord.

In stilte stap die twee huiswaarts, want Jessie se hart is te vol om te praat. Niemand kon raai hoe 'n groot honger die hart van die arme wees na 'n bietjie liefde en medegevoel het nie; en die susterlike gedrag van Pêrel—nog 'n totale vreemdeling—raak haar tot in die diepte van haar siel. Nadat Jessie met tant Nelie kennisgemaak het, neem Pêrel haar na haar kamer; en hier vertel die jonge vreemdeling haar storie.

,,Ek wil jou iets van my eie geskiedenis vertel, Pêrel,'' begin sy, ,,omdat ek graag 'n bietjie verskoning vir my eie deel in die tragiese gebeurtenisse van laaste jaar wil vind. Dit was nie eers my plan gewees om dit te doen toe ek hierheen gekom het nie. Ek weet nie hoekom nie, maar vandat ek jou ontmoet het, wil ek nie graag hê dat jy te sleg van my moet dink nie. Ek doen dit omdat ek voel ek moet dit doen. Tog, diep in my hart weet ek dat niks my skuld kan verminder nie.''

Sy bly 'n rukkie stil; en toe Pêrel niks sê nie, gaan sy voort:

,,Ek en my tweeling-suster, Esther, is goed in 'n god-vresende huis opgevoed. Ongelukkig het ons ons ouers vroeg verloor. My vader was 'n arm, maar hardwerkende man en het 'n klein plasie in die ou Kolonie in die huur gehad. Ons het goed gelewe en ook skoolgegaan; maar toe hy sterf, was ons hulpeloos. My moeder het toe daarin geslaag om 'n plek in 'n hotel in die Transvaal as huishoudster te kry, en ons het na die Noorde getrek. Ons het almaal kos en inwoning in die hotel gekry; maar die werk was baie swaar, en moeder was te swak daarvoor. Sy het aangehou solank sy kon, maar eindelik het sy ook beswyk; en toe was ons alleen op die wêreld.

,,Die hoteleienaar het ons toegelaat om aan te bly, maar ons moes hard werk vir ons stukkie kos en skraal klere—so swaar dat die gesondheid van my suster, Esther, ook gebreek het, want sy was altyd swakker as ek. Ek weet nie hoe ons die versoekings van daardie eerste jaar deurgestaan het nie, want dié was altyd teenwoordig. Ek dink dit was Esther. Sy was altyd, van kindsdae af, so goed en verstandig, en sy het ook vir my beskerm.

,,Eendag kom daar 'n Jood, met die naam van Lewin-ski, 'n paar dae in die hotel oorbly. Van die begin af het hy my in die oog gehad, en hy het gou gesien hoe sake met ons staan. Toe eendag maak hy aan my 'n voorstel. Hy het 'n mooi hotel, het hy gesê, en sou ons 'n goeie bestaan gee en 'n beloning boweop vir baie ligte dienste. Hy het my aandag gevestig op die swak gesondheid van my suster en gesê dat 'n verandering, asook 'n beter lewe, vir haar nood-saaklik is as sy wil lewe. Dit het my laat skrik, en ek het

sy voorstel aangeneem. Esther was daarop teë, maar ek het aangehou en sy het eindelik toegegee, want sy was alreeds baie swak en siek. Toe gaan ons na Pelgrimsrus. Lewinski het sy woord gehou; en die suspisie wat deur dié goeie aanbod in die lewe geroep is, was vereers gesus. Van Esther het hy geheelenal geen diens verlang nie. Haar bediening was so goed as dié van 'n gas; en ons kamer was een van die gerieflikste in 'n stil deel van die hotel. Hier was ons vir 'n tydlang waarlik gelukkig, ofskoon dit aan Esther se gesondheid nie veel gedaan het nie. Sy het die knou reeds weggehad.

,,My dienste was vereers baie lig; en almaal het my met respek behandel. Lewinski het daarop gestaan dat ek mooi moes aantrek en het selfs die middels om dit moontlik te maak verskaf. Ek sal nie op al die kleinighede ingaan wat daartoe bygedra het nie, maar eindelik was ek oortuig dat ek daar was as 'n lokaas, om onbedrewe jongmense in die val te lok. My konsciënsie het my gekwel, maar dié is gou onderdruk deur die aangename lewe van weelde wat ek geniet het. Dan was daar ook my suster: om haar ontwil moes ek maar verdra. Dit was my eerste nederlaag, en van toe af het ek met die stroom gedrywe; ja, ek vrees ek het begin genot skep in my werk—dié van invloed uit te oefen op die manne van wie my baas die name aan my noem.

,,Lewinski was baie in sy skik; en eendag het hy ernstig met my gepraat. Kaptein Naudé sou die aand daar eet; en hierdie keer moes ek op my beste wees. Ek moes sorg dat dit nie sy laaste besoek is nie. So het dit begin. Ek was van begin af baie tot die jonge kaptein aangetrek; en dikwels het

ek gewens dat ons onder ander omstandighede ontmoet het. Daar moes ek my koers gestuit het; maar ek was soos 'n stomp in 'n sterk stroom water, en ek kon nie. Helaas, ek het voortgegaan; en omdat ek van hom soveel gehou het, het my pogings ook beter as gewoonlik geslaag. Ek het 'n groot invloed oor hom behaal; en hy het soos was geword in die hande van die skurke wat hom wou verlei. Op die laaste nag wou ek hom red, maar helaas! toe was dit te laat.

,,Dit sal ek getuig met my laaste asem: Swak was hy wel gewees—baie mense is aan sulke swakheid skuldig—, maar kwaadwillig het hy nie gehandel nie. Twee van die mees geslepe skurke het hom betrap. Hul het hom geleer drink met die doel om hom op hierdie nag dronk te maak; hul het hom geleer dobbel om hom op hierdie nag in hul hande te kry. Toe laat hul hom sy naam teken op wat hy gemeen het 'n skuldbewys te wees, en dit was 'n onderneming om verraad te pleeg. So slu het die duiwelsmense gehandel, en so ongemerk was hy in die sonde verval, dat dit toe lyk asof dit sy enigste kans van redding was om met die saak deur te gaan, en hul wens uit te voer.

,,Om te oordeel na wat ek van die landdros, sy vader, gehoor het, sal sy streng en nougesette regverdigheid hierdie dinge nie in aanmerking neem nie; maar dit is bitter hard. Nogtans glo ek dat dit vir sy moeder en vir jou, sy verloofde, sal troos om te weet hoe dit gebeur het."

Nadat Jessie met vertel ophou, is daar stilte.,Toe neem Pêrel die draad op waar die ander afgebreek het:

,,Daar is net een persoon wat die heilige reg sal hê om hom haar verloofde te noem, en dit is nie ek nie, Jessie," sê sy sag.

,,Wat bedoel jy, Pêrel? Het jy nie gesê dat jy aan hom verloof is nie?"

,,Ek bedoel, Jessie," gee Pêrel stadig antwoord," dat, waar daar 'n verlowing bestaan, daar ook liefde moet wees om dit te heilig. Jy het meer reg op Frans, Jessie, want jy het hom lief. Dis waar, ek was aan hom verloof, maar reeds lang gelede—lang voor sy val—het ek besef dat ons verloofskap 'n misstap was, en dat ek nooit met hom sou trou nie. Eers na my verloofskap het ek uitgevind dat my hart aan iemand anders reeds gegee is, en dat my warme gevoelens vir hom alleen die helde aanbidding van 'n onbedrewe meisie was. Ek was van plan om dit aan hom te vertel en hom te vra om my woord aan my terug te gee. Toe hy egter in diskrediet kom, was ek te trots om my woord terug te neem; daarom het ek gehandel soos ek gehandel het. Jou koms verander alles. Nou verstaan ek sy koel gedrag teenoor my in die laaste tyd van ons omgang. Hy ook was bewus dat hy 'n fout begaan het. Kom, jy sal sy moeder vertel. Wat jy te sê het, kan alleenlik troos en sal nie kwaad veroorsaak nie."

Met dié woorde draai Pêrel die deur oop, en sonder 'n verder woord vergesel Jessie haar na die voorhuis. Oor die onderhoud met die moeder sal ons die sluier laat rus. 'n

Uur later, toe sy van tant Nelie afskeid neem, gee die vrou haar 'n tedere soen.

,,Jy sal my seuntjie vind, my kind, en sal hom troos," sê sy sag.

,,Ek sal hom vind, moeder, en sal sy lot met hom deel as hy my toelaat," gee die meisie so sag antwoord, dat net die vrou die gefluisterde woorde hoor. Toe stap sy vinnig na die deur waar Pêrel op haar wag.

Plotseling, asof die gedagte haar vir die eerste keer tref, vra Pêrel, onderwyl hul na die stal loop:

,,En is jy altyd nog in die huis van daardie Jood?"

Verwonderd kyk Jessie haar aan; toe gee sy vinnig antwoord:

,,Het ek jou nie vertel nie, Pêrel? Dan is my storie nog maar halfpad. Nee, die nag dat hul Frans betrap het, was die laaste wat ek in die vervloekte huis deurgebring het. Dieselfde nag het ek vir Esther alles vertel; en die volgende dag het ons die hotel verlaat. Ons het 'n man met 'n wit hart gevind om ons te beskerm; en ek het genoeg verdien, deur vir die delwers te werk, om ons met voedsel en klere te voorsien. Ek het selfs geld op sy gesit. Dit bewys net dat daar altyd 'n uitweg is as 'n mens nederig genoeg is om jou na jou omstandighede te skik en die werk te doen wat vir jou by die hand lê," sê Jessie met 'n flou glimlag; toe gaan sy ernstig voort: ,,Nou is dit alles verby. Ek het 'n ander plig om te verrig—'n plig wat my hart my roep om uit te voer. Ek sal Frans volg, al is dit ook na die einde van die

wêreld toe, en sal van hom vergiffenis smeek. Daarna kom dit nie veel op aan wat met my gebeur nie."

Dis nou Pêrel wat die ander met verwondering aankyk.

,,Maar wat van jou suster? Jy sal haar tog seker nie verlaat nie, Jessie?''

,,Esther is met haar Hemelse Vader in Sy huis van vele wonings,'' sê sy baie sag. ,,Sy het verlede week gegaan; daarom het ek nou eers gekom.''

Die trane wel op in die oë van die spreekster. Sy groet haastig en is op haar perd en weg, voordat Pêrel 'n woord kan sê om haar terug te hou. Vir 'n tydlang staan Pêrel haar agterna en kyk; toe draai sy om en loop stadig die veld in. Agter die huis, aan die voet van die berg, regoor die kraal, gaan sy onder die groot wonderboom staan, waar die duifies koer en die voëltjies 'n jubellied sing uit blydskap oor die terugkoms van hul koningin. Pêrel hoor hul egter nie; ook kyk sy vandag nie ver oor die berge nie, want sy voel verlate, en haar oë is verblind deur brandende trane, wat oor haar wange loop. In gedagte sien sy nog altyd die skraal, moedige meisie ry, om haar geliefde in te haal en die groot leed hom aangedaan met liefde oor te salf. Maar sy! Sy ook het 'n groot fout begaan en het iemand 'n leed aangedaan in haar onkunde, toe sy haar eie hart nog nie geken het nie. Sy kon hom nie gaan opsoek om haar fout weer te herstel en die wond oor te salf nie. Hier, onder hierdie boom, by daardie klip, moes haar liefde begrawe lê tot in ewigheid.

Sy loop 'n paar tree vooruit en leun teen die klip, wat soos 'n stoel uitgehol is. Haar gesig sak op haar arms, en net haar snikke breek die stilte—want die duifies swyg, en die voëltjies hou op met hul lied in die teenwoordigheid van haar verdriet.



## HOOFSTUK VIII.

---

# Die Soektog.

---

Daar is altyd 'n uitweg as ons die noue weg van plig wil kies; en langs die doringpaadjie groei die geurige bloeisels van geluk en vrede.

Dit vertel van 'n liefde—
Maar dit praat ook van smart;
Want albei is nodig
In die menslike hart.

---

Minder as 'n halfuur te voet van Pelgrimsrus, maar van die delwerye af onsigbaar, staan 'n eenvoudige woning. Die huisie is grof gebou, met gewone klip wat hierrond volop is. Dit is maar sewe voet hoog onder die balke en bestaan enkel uit twee klein vertrekkies. 'n Tree of twintig van die huis af is 'n hoë kraal, en dié is ook van klip gebou. 'n Klein bekie vloei agter die huis verby en sluit aan by 'n groter loop laer af. Alles tesame gevat, is dit 'n aangename plekkie om te woon. 'n Paar klein boklammers speel rond by die kraal; en 'n groot hond lê vlak voor die deur van die huis. Die bodeur is oop—'n bewys dat die inwoners thuis is; maar behalwe dat 'n paar hoenders nou om die hoek van die kraal gestap kom, is daar verder niks te sien nie. Stadig begin die son te sak; en net omtrent drie-uur die namiddag, kom 'n ouman by die deur uit.

Hy is klein van gestalte en het 'n kort spierwit baard. Hy moet al 'n hele entjie oor die sestig jaar wees; maar hy dra sy jare goed; en ofskoon sy liggaam van 'n lewe van arbeid en inspanning getuig, is sy tred nog ferm, en sy oog skerp en helder. Min mense sou raai dat hierdie opgeruimde ou man, met sy laggende oë en vriendelike gelaat, 'n bittere treurspel deurgemaak het. Hy het 'n vriendelike woord vir almaal; en meer as een noodlydende kon getuig van sy milde menseliefde en welwillende hulp.

Gert Pretorius is alleen op die wêreld, wat familie betref. Daar êrens in Natal se vlaktes rus sy vrou en kinders. Daar lê ook sy broers en susters—almaal op een dag uitgemoor deur die Soeloe-wreedaards. Die treurspel het hom egter nie verbitter nie; tog kon hy nooit vergeet nie. Hy moes sy pelgrimsreis dapper voortsit deur die lewe; dit was sy plig. Maar sy oog was vooruit gevestig op die groot hereniging. Daarvandaan sy tevredenheid en liefde teenoor sy medemense. So oop was sy hart maar altyd vir andere, dat hy homself en sy belange glad vergeet het. Stoflik het hy daardeur verloor, en hy sou altyd arm wees; maar hierdie lewenswyse was die bron van sy geluk. Dit was hy wat die twee wese, Jessie en Esther, op die straat gevind het en hul na die eensame kajuit in die berg gebring het.

Nadat hul die Lewinski-hotel verlaat het, was hul in 'n groot gevaar; maar hy was by die hand om hul te red. Dit was hy wat vir Jessie werk gevind het toe sy nie sy herberg wou aanneem sonder om daarvoor te betaal nie. Dit was sy hand wat Esther se graf gegrawe het, en wat haar daarin neergelê het. Syne was die hand wat die klipkruis uitgehou het om te merk waar haar kop rus. Sy werk om die wanhopi-

ge, oorgeblewe suster te troos, en aan te moedig om haar oog te vestig oor die skadudal en oorkant op die Silverstrand. Gert Pretorius is 'n kristen, alhoewel hy nooit oor sy geloof praat nie. Sy eensame lewe op die veld het sy geloof gesterk; en die treurspel in sy lewe het in hom 'n diepe medelye met alle lyding ontwikkel, en het hom gehelp om die voorbeeld van sy Leidsman trou te volg. Sy bestaan maak hy in die laaste jare deur slagvee en wild aan die delwers te verkoop; daarvandaan sy teenwoordigheid op Pelgrimsrus.

Nadat hy sy oog na die son gelig het om die tyd van die dag te bereken, draai hy om en stap die huis weer binne, om na 'n kort tydjie weer uit te kom met sy geweer op sy skouer. Plesierig en vol lewe spring sy hond nou rond; en tesame stap die twee langs die kloof op. Een hang na die ander klim hul oor; en die gang word vir die man vermoeiend. Nogtans stap hy maar geduldig voort, en die ander rand weer uit. Eindelik, toe die son reeds laag na sy rusplek sak, sit die oubaas sy pyp en stop en 'n mooi wildbok wat voor hom lê, krities te aanskou. Soos die gewoonte van eensame mense is, wat alleen 'n dier vir geselskap het, merk hy eindelik aan die hond op:

,,Dis 'n ou knewel hierdie, en veels te swaar vir 'n ouman om deur die berge te dra. Ons sal ons perdjie vanaand mis, nie waar nie, Brunner?''

Die hond, wat met sy neus plat op die grond anderkant die bok lê, lig sy oë oorhoeks na sy baas toe dié hom so aanspreek, en slaan 'n paar harde slae met sy stert op die grond.

,,Ek gaan hom nie laat agterbly nie,'' sê die blik duidelik, asof hy gepraat het.

,,Nou hoe gaan jy hom dan by die huis kry?" vra die oubaas, 'n bietjie ongeduldig.

Dis 'n belangryke vraag; en aldus uitgedaag om 'n oplossing te gee, staan Brunner op en bekyk die bok; toe draai hy sy kop 'n weinig na die een kant toe—sy regteroog op die bok, onderwyl die linker-ene sy baas se oog 'n weinig humoristies vang.

,,Nou, as ek die baas van hierdie mooi stuk vlees was, dan sou ek hom ligter maak," sê die blik duidelik.

Genoeglik lag die oubaas harduit.

,,Nou, Brunner," sê hy opgeruimd, ,,jy's maar net 'n hond, maar jy's 'n plesieriger maat as baie mense sou woes. Jy's 'n verstandige raadgewer, en tewens slim genoeg om nie jou eie belang uit die oog te verloor nie. Dis goed gesê. Ons sal hom ligter maak; dan kan jy somaar ook jou aandkos kry."

Die twee versuim nie danig lank meer nie, want hul pad is ver, en dit word laat. Nog een slag rus hul op die pad om 'n pyp te rook; en die oubaas stel weer 'n vraag aan die hond:

Sê my, Brunner, wat jy dink. Sal ons haar by die huis vind as ons thuis kom? Ons mis haar albei, nie waar nie, hond?"

Hierdie slag bly Brunner die antwoord skuldig; hy waai sy stert; en daar is 'n blik van liefde en meegevoel in sy oë. Hy kom nader en sit sy neus op sy baas se been. Dis al troos wat 'n hond het om aan te bied; nogtans verstaan en waardeer die ouman dit.

Die prag van die sonsondergang word deur skemeraand vervang, en dié maak weer plaas vir die duisternis van die nag, voordat die ouman en Brunner op die laaste rand uitkom, vanwaar hul op hul woning kan neersien. Daar in die verte blink 'n liggie, soos 'n enkele ster van hoop in die duisternis alom. 'n Uitdrukking van blydskap ontglip die ou man; en sy tred word flinker.

,,Daar is lig in ons woning!'' roep hy opgeruimd. ,,Sy is thuis en maak die aandete gereed. Flink vooruit, Brunner-hond! Daar is iemand daar onder wat vir ons wag.''

Die aand na die ete sit die oubaas en Jessie 'n rukkie by die vuur, voordat hul gaan slaap. Op die gesig van die ou man is daar 'n kalme tevredenheid. Jessie is stiller as gewoonlik; en alhoewel die oubaas merk dat sy iets op haar hart het, sê hy niks nie. Hy kan wag, want hy weet, dat sy hom sal vertel as sy gereed is om dit te doen.

,,Oom Gert,'' sê die meisie, nadat hul vir 'n lang tyd so stil gesit het, ,,ek het besluit om op reis te gaan.''

,,Op reis, kind! Waarheen?''

,,Op 'n lang reis, oom. Waarheen, kan ek nie sê nie.'' Die meisie bly 'n oomblik stil; maar toe sy sien dat die ouman niks sê nie, voeg sy by: ,,Dis noodsaaklik dat ek moet gaan, oom.''

,,Ek sal jou baie mis, kind,'' sê die ouman treurig—niks meer nie. Hy sou haar vertroue baie waardeer, maar hy sou nie daarom vra nie.

Die smart in die ou stem tref die meisie diep, want sy is aan hierdie man—die beste vriend van haar lewe—baie dank verskuldig; daarom sê sy:

,,Glo my, oom Gert, ek is diep dankbaar vir al u goedheid aan my. Ek kan my skuld van dankbaarheid nooit terugbetaal nie; en as ek vry was, sou ek my lewe wil opoffer om vir u enigsins 'n troos te wees.''

,,Moenie vir my bedank nie, Jessie,'' val die ouman haar in die rede. ,,Onthou dat om te gee veel meer geseënd is as om te ontvang. Jy is aan my niks skuldig nie, my kind.''

,,Nog moet ek u bedank, oom Gert,'' herneem Jessie, ,,want u is die enigste onselfsugtige vriend wat ek ooit gehad het; en was dit nie dat ek 'n plig het om te verrig nie, sou ek altyd by u wil bly as u my nodig het. Ek sal Oom maar alles vertel, want ek het raad nodig. Ek is aan 'n grote misdaad skuldig, oom. Ek het gehelp om Frans Naudé te betrap en te verlei; nou kan ek geen rus vind nie. Ek moet hom volg, en vind, en om vergiffenis smeek.''

,,Is die gevoel van onreg hom aangedaan die enigste dryfveer, Jessie?'' vra die ouman sag.

Die trane wel op in die oë van die meisie; en byna onwillekeurig gee sy antwoord:

,,Helaas nee, oom, want ek het hom lief; en die gedagte dat hy deur my toedoen 'n swerweling is, is vir my ondraaglik. Ek wil hom volg en sy lot—nee, sy vloek—met hom deel, want ek wat hom verlei het, is medeskuldig aan sy misdaad.''

'n Lang stilte volg dié woorde. Stil sit die ouman en rook, en in die rookwolke sien hy terug in die verlede. Duidelik sien hy sy eie oorlede dogtertjie. Sy is nog klein; en hy voel haar hande om sy nek gaan—haar sagte wang teen syne. Toe sien hy haar in die ouderdom van Jessie—lief en

skoon. Maar kyk, daar kruip die swarte duiwels op hul af. Die meisie gryp 'n byl om haarself te verdedig. Daar lê sy nou op die veld uitgestrek.

Helaas! Helaas!—en hierdie skone kind wil haarself aan die gevare gaan blootstel! Nee, dit kan nie wees nie. Maar ja, hy wis dat sy sou gaan. Alleen sou sy in die vreeslikste gevare inwaag, waarvan sy niks af weet nie, na 'n sekere einde, want waar het sy nog 'n ander vriend gehad? Sy pyp is leeg; en solank as hy dit weer stop, merk hy op:

,,Jy kan nie alleen gaan nie, Jessie. Jou reis sou dan maar danig kort wees. Volgens gerugte het Frans na Swasieland gegaan. In die wilde streke van daardie land sal jy hom moet soek. Jy kan daarheen nooit alleen reis nie, kind.''

,,Tog moet ek gaan, oom Gertjie; en waar het ek 'n bloedverwant of vriend op wie ek aanspraak kan maak om my hierin by te staan?''

,,Jy kan nie alleen gaan nie, Jessie,'' herhaal die ouman; ,,liewer sal ek jou self vergesel. Nee kind,'' gaan hy voort toe hy sien dat die meisie wil protesteer, ,,ek het reeds besluit. Vir die stil lewe hier is ek al lank moeg. In die woestyne het ek groot geword; en die blote gedagte van hierdie onderneming laat my bloed weer vinniger deur my are vloei. My paar bokkies kan ek maklik op die delwerye verkoop; en my ou wagter is 'n Amaswasie-kaffer wat al baie na die wonings van sy vaders terug verlang. Hy is getrou en sal ons padwyser wees, totdat ons Frans gevind het.''

En so was die saak gereël. Gert Pretorius is 'n ou geoefende trekker en het vir alles gesorg wat nodig is vir hul lang reis. Niks het vergeet gebly nie.

So gebeur dit dat die klein expedisie hulle stille woning op 'n mooi oggend, 'n veertien dae later, verlaat. Al drie is te perd, terwyl die Swasie nog 'n pakperd in die hand hou. Langs die grootpad na Delagoa-baai trek hul af, by Pretorius-kop verby, die Umgwenyarivier deur, en dan in die suidelike rigting langs die Komsgaai-rivier op, om eindelik in 'n meer westelike rigting weg te swink na die skaduwee van die majestueuse Drakensberge en die spelonkwonings van die Amaswasie.

Deur bekoorlike streke trek hul; langs skone vloeiende strome rus hul. Dan weer vooruit—, altyd maar vooruit op hul hopelose soektog. Stadig trek hul voort, want hul moet vroeg uitsien na kampplekke waar daar gras is vir hul perde, en waar hul 'n bietjie beskerming teen die elemente en die wilde roofdiere sal hê.

Vir die oubaas en die Swasie is die musiek van die ongedierte in die nag niks nie; en Jessie word langsamerhand daaraan gewoond. Somtyds slaap hul in die wonings van die vriendelike Amaswasie; en dan sit hul laat langs die vure om te luister na die stories van die heldedade van een of ander van die stryders of na hul akelige ontmoetings. En dan altyd stel Jessie maar haar vrae, en altyd kry sy dieselfde ontmoedigende antwoord. As 'n Kaffer van sy lang reise deur die land vertel, dan vra sy hom of hy op sy reise nie 'n jong witman teëgekom het nie; en as hy sy kop skud, draai sy weg en luister na 'n ander, ten einde te verneem of hy nie bevestigend kan antwoord nie. Die ouman het al lankal moed opgegee dat hul soektog ooit met sukces sal bekroon word ,maar hy sê dit nie aan Jessie nie. Sy is nog altyd so vol moed; en hy kan nie verdra om haar te ontmoedig nie. Somtyds hoor hul iets wat hul vinnig laat vooruit-

trek; en dan verloor hul plotseling weer die spoor. Tog gaan hul voort—altyd maar vooruit. Somtyds sien Jessie 'n rook optrek heeltemaal uit haar koers uit, en dan smeek sy die ouman om hul koers te verander.

,,Miskien is dit sy kampvuur, oom Gertjie,'' sê sy met glinsterende oë; en dan verander die ouman hul koers, omdat hy dit nie oor sy hart kan kry om haar verwagting die nekslag toe te dien nie, ofskoon hy weet dat die rook van 'n Kafferdorpie af kom. Watter nuttige doeleinde sou dit ook dien om 'n bepaalde koers te hou? Die jongman was waarskynlik reeds lang uit hierdie streke vertrek; en hul kanse om hom te vind is baie klein. Somtyds kom hul by 'n plek waar tekens is dat mense gekampeer het, en dan vra die meisie om daar 'n rukkie te vertoef. Die ouman weet hoekom, en kan dit nie oor sy hart kry om aan haar te vertel dat hy seker is dat dit Kaffers was wat daar gekampeer het nie. Miskien was die jongman wat hul soek, onder hul? Wie kon sê?

So gaan hul voort vir maande. Hul neem nou meer en meer hul tyd. Sommige kere, as hul 'n bietjie te lank versuim waar die omgewing baie aanloklik is, en die ouman merk dat Jessie onrustig word, dan saal hul op en ry weer verder.

Een dag saal hul weer by 'n kraal af; en die agtermiddag kom daar ook ander besoekers aan—'n party Swasiestryders, deftig versier met aanhangsels, en vere in hul kopversiersels. Trots marseer hul die dorpie in—'n bedaarde grysaard aan hul hoof. 'n Onderdrukte opgewondenheid heers, want die grysaard-besoeker is die grootste man in Swasieland, na Umbandine, en vir hul is dit 'n groot eer dat hy in hul kraal sal rus. Dié aand toe hul almaal om die kampvure sit, en die jongmanne onder die besoekers vertel van hul

heldedade en hul reise, kom Jessie soos gewoonlik en sluit by die kring aan. Sy vra hul of hul op hul reise 'n jongman teëgekom het wat alleen in die woestyn rondswerf. Die geselsery breek af; en die jong stryders kyk mekaar aan met bygelowige vrees op hul gesigte. Die ou hoofman, wat toevallig net naby is, hoor die vraag en bemerk die angstige erns waarmee die meisie op 'n antwoord wag, en hoe sy, toe sy dit nie kry nie, treurig wegdraai. Stadig agtervolg hy haar tot by die kampvuur van haar vriende.

,,Vertel vir my jou storie, dogter van die Trekkers," sê hy vriendelik; en toe sy hom vertel, luister hy ernstig. Sy noem toevallig die naam van die man wat hul na soek, en sy belangstelling word lewendiger. Sy oë blink toe hy haar noukeurig uitvra van hoe dit dan gekom het dat die jongman van sy vriende weg is. Toe vertel Jessie aan hom hoe dat die jongman verlei is en geval het; en omdat sy vader streng regverdig is en nie sy eie seun kon spaar waar hy 'n ander sou veroordeel nie, hy hom verdoem het om sy lewelank te swerf. Sy vertel hom dat sy die jongman wil vind en sy vloek wil deel, omdat sy aan sy val skuldig is; maar wat die misdaad eintlik is, waaraan die jongman skuldig is, vertel sy nie. Soveel vertel sy aan die ou hoofman, omdat sy houding so vriendelik en so kalm is, en sy ernstige gedrag haar vertroue win. Sy belangstelling in haar storie wek die hoop dat hy haar sal help. Nadat sy alles vertel het, staan die ou hoofman vir 'n hele tydjie stil en dink; maar eindelik skud hy sy kop treurig.

,,Ek het stories hoor vertel van 'n witman wat êrens in die wildernis alleen ronddwaal; maar wie kan alles glo wat vertel word? In Swasieland het ook al baie witmense kom jag, en meer as een het hier gewoon." Toe draai hy om

en loop na die vuur waar sy soldate sit. Hy praat met 'n buitengewone groot soldaat, wat met half-toe oë na die stories van die jongmanne sit luister; en oor 'n rukkie kom hy met die man na die kampvuur waar die witmense sit, terug.

,,Dit is Umatween, groot jagter en sanger van die Amaswasie,'' sê hy. ,,Ontelbaar is sy awenture op die jagveld; en hy ken elke bos en klip in Swasieland. Hy het groot roem verwerf; maar hy sing net daarvan as hy gevra word, want hy is 'n grootman en nie 'n kind wat skree omdat hy graag sy eie stem wil hoor nie. Hy sal aan die dogter van die Trekkers 'n lied sing van wat hy daar ver onder die skaduwee van die berge gesien het,'' en die hoofman wys met sy hand in die bange vertes, waar die kruine van hoë berge bleek en trots in die maanlig styg.

Toe neem Umatween die woord en begin met sy vertelling. Hy lig sy asgaai; en sy oë word wreed en vurig solank as hy vertel dat hy die grootste jagter van die Amaswasie is—hy, wat eensaam en alleen die groot gestreepte tier kan doodmaak—hy, wat Umatween heet. Daarna word sy bewegings kalmer en sy oë sagter; en hy vertel hoe dat hy die grootste sanger van die Amaswasie is, omdat hy elke berg en kloof, elke bos en klip van sy land ken en liefhet; daarom kan hy antwoord as sy hoofman, Matatjana, vra. Daar in die vertes, in die skaduwee van die groot klip wat soos 'n leeu lyk, het hy gejag. Dit word laat, en die wild is skaam vir sy asgaai, sodat hy die dag niks kry nie. Die aand sien hy 'n kampvuur brand; en omdat hy honger het, loop hy nader. By die kampvuur, waar hy verwag het om Amaswasie-jagters te sien, sit 'n witman. Die witman is alleen; maar op die kole bak daar wild, en Umatween word vorstelik onthaal. Hy vra die witman wat hy hier alleen

maak; en die jagter antwoord dat hy van die Trekkers-mense is, en omdat die twee nasies vriende is, hoop hy, sal die Amaswasie 'n plekkie gun aan 'n Boer wat nêrens in die wêreld 'n rusplek het nie. Toe die daglig kom, nooi hy die witman om met hom saam te jag, want die hart van Umatween brand vir die eensame, jonge jagter. Maar die witman skud sy kop en antwoord treurig:

,,Nee, want ek is Kain, en 'n vloek rus op my. Eensaam moet ek swerf, totdat die dood my sal verlos.'' Toe gaan ek, Umatween, voort op my weg. Baie het Umatween ondervind waarvan hy nog kan sing; ja, vir dae lank kan hy aanhou, maar die hart wat seer is, wil net een lied hoor. Dit weet hy wat ondervinding het—hy, wat Umatween is.''

Toe die sanger met sy vertelling eindig, kyk die ou hoofman vir Jessie ernstig aan—'n vraag in sy oë; en daarop antwoord sy eenvoudig:

,,Ja, dit is hy.''

Die volgende oggend is die witmense vroeg wakker, maar die Kaffers is nog voor hul; en toe Pretorius om meer inligting vra, sê die ou hoofman dat hul maar moet opsaal. Die hele dag reis hul die klein bende Swasie-soldate, met hul grysaard-hoofman aan hul hoof, voor, die oubaas en Jessie met hul Swasie agterna. Dié nag slaap hul in die wildernis; en die volgende oggend is hul weer vroeg weg. Nog lank voor die son sy hoogste punt bereik het, staan hul stil waar twee paaie uit mekaar draai. Die ou hoofman kom nou waar die witman staan, en wys na die voetpad wat die kloof op draai.

,,Hier gaan ons van mekaar af,'' sê hy eenvoudig. ,,Die voetpad sal jul bring tot in die skaduwee van die groot klip wat soos 'n leeu lyk.'' Daarna draai hy na die meisie: ,,Dra

nou 'n boodskap van 'n ou indoena, o dogter van die Trekkers," sê hy vriendelik. „Sê aan klein hoofman Naudé, Matatjana stuur vir jou na hom toe. Hy doen dit om iets te betaal van die dankbaarheid wat hy aan die groot hoofman Naudé, sy vader, skuldig is. Sê Matatjana stuur jou om hom in sy eensaamheid te troos, want die ou indoena weet dat dit nie vir 'n man goed is om in eensaamheid te woon nie. Sê Matatjana stuur die groete van 'n hoofman, en 'n boodskap wat hy moet onthou. As hy hulp nodig het, moet hy net roep, en Matatjana en sy impies sal sy vyande maak soos die stof wat oor die aarde waai."

Met 'n hoflike begroeting draai die ou hoofman weg; en 'n weinig later het die soldate uit die oog verdwyn.

——oOo——

## HOOFSTUK IX.

# NEMESIS.

Die weg van die misdadiger is hard. Vir 'n tydlank lyk dit asof goddeloosheid bekroon word; maar so seker as die lig die duisternis volg, so seker vind sy sonde eindelik die misdadiger en kom die wreker om aan hom die loon van sy sonde te betaal.

---

Die burgemeester van Pelgrimsrus kom nadenkend by die deur van sy hotel uit. Hy kyk op en af; maar daar is niemand sigbaar nie. So tevrede gestel, draai hy om en beskou die groot letters van die uithangbord waarop staan: Pelgrims-Hotel, en die kleiner letters onder aan: Eienaar: Jakob Lewinski. Treurig draai hy om en stap 'n entjie langs die hoofweg op. Hy dink diep, en sy kwelling is groot.

,,As ek maar kon verkoop en wegkom... Pelgrimsrus is nie meer wat dit was nie," sê hy by homself.

Twee delwers kom nou, 'n bietjie verder aan, om 'n hoek die hoofweg in. Een van hul is 'n groot man, terwyl sy maat maar 'n skraal kêreltjie is. Albei is armoedig geklee en lyk asof die wêreld nie danig vriendelik met hul handel nie. 'n Jood met 'n dik, lang, rooi baard, wat in die deur van 'n winkeltjie staan, kom in die straat toe die twee manne verbykom en wys opgewonde met sy vinger na die burgemeester wat, onbewus van wat gaande is, stadig aangestap kom.

,,Daar is hy!" roep hy uit. ,,Daar is die klein duiwel tjie wat ons bedrieg en beroof het! Nou is dit ons kans!"

Gelyk begin die drie mans hardloop, Lewinski hoor hul egter aankom en kyk vinnig op. Een blik is genoeg; en hy draai haastig om en vlug vir sy lewe. Niemand wat Jakob se kort beentjies gesien het, sou dit glo nie, maar vandag dien hul die Joodjie so goed as enige ander paar bene dit sou kan gedaan het, want vrees verskaf vlerke aan die vlugtende. 'n Goeie tien tree voor sy agtervolgers hardloop hy in die hotel binne. By die deur van die salon kom 'n ruwe kêrel die drie mans tegemoet—sy hand op die sak waarin hy sy wapen dra.

,,Jul moet baie dors hê dat jul die drinkplek so bestorm,'' merk hy, met 'n veelbeduidende blik, sarkasties op.

In verwarring kom die manne tot stilstand; toe draai hul om en stap weg. Sover was dit alreeds gekom dat die burgemeester 'n lyfwag moet huur.

In sy private kamer stap Lewinski onrustig op en neer.

,,As ek maar kan wegkom,'' sê hy weer by homself. ,,Maar ek moet eers verkoop; anders stap ek sonder 'n sikspens uit, en dan het ek selfs verloor wat ek hier mee aangekom het. Die verrotte delwerye is nie 'n sikspens werd nie, en was nooit iets werd gewees nie. Vandag is hierdie besigheid ook nie 'n sikspens werd nie. Toe Snelskiet, die skurk, met sy kastige goedhartigheid so alles aan my oorgelaat het, was die einde reeds sigbaar. Ek moes dit gesien het, maar ek was blind—blind.''

Die gedagte van sy vennoot wek 'n bittere woede in hom op; en nou dat die reus nie meer daar is nie, kan hy vry uiting aan sy gevoelens gee.

,,Ek spuug op sy gedagtenis—dié lae skurk!'' roep hy, met gebalde vuiste en knersende tande, uit. Toe, asof sy

krag hom plotseling verlaat, gaan hy sit en begin stadig na te dink. ,,Wat was dit wat Snelskiet op daardie laaste dag gesê het? Hulle sou 'n sondebok eis. Ja, hulle was besig om sy bloed te soek. Daardie voorspelling van Snelskiet het uitgekom; maar hy het ook die uitweg aan die hand gegee. Dit was baie goeie raad; en hy moes dit op die proef stel. As hy hul aandag op 'n ander slagoffer kon vestig, sou alles uiteindelik nog voordelig vir hom kan uitwerk.

Lang sit die Joodjie stil in sy kamer, solank as 'n diep plan in sy sluwe brein ontkiem. Hoe langer hy sit droom, hoe plesieriger word sy gesig,totdat die ou sluwe glimlag die plek van wanhoop inneem. Hy gaan by die tafel sit en skryf 'n kort briefie, wat hy aan 'n bediende gee om dadelik af te lewer. 'n Halfuur later stap 'n man, in antwoord hierop, sy kamer binne.

Horatio Landor is 'n man van invloed op die goudvelde, want hy is 'n joernalis en 'n groot man in die politiek. Sy baadjie is egter by die ellenboë deurgeslyt; en hy het 'n nuwe paar skoene, wat hy nie kan koop nie, bitter nodig. Maar wel, so speel die noodlot met sy wurms. Hy gaan op 'n leuningstoel sit; en ongenooi haal hy 'n seroet uit 'n kissie wat oop op 'n tafel handig staan, en steek dit op. Toe verwaardig hy hom om vir die eerste keer van sy gasheer notisie te neem.

,,Ek het dors, Lewinski,'' merk hy op.

Lewinski ken sy man en roep sy bediende.

,,Bring 'n whisky, sê hy toe die man inkom.

,,Nee, bring 'n bottel,'' verander Landor die bestelling.

,,'n Bottel dan,'' stem Lewinski in; en die man loop vinnig weg.

Verbaas sit Landor in sy stoel agteroor; en sy oë word smal toe hy Lewinski aanskou. Hier is 'n verskynsel wat onverstaanbaar is. Wat kan dit beteken? Lewinski gee met ope hand 'n bottel whisky weg; daar moet iets groots op die spel staan. Hy moet sy oë oophou en versigtig handel.

Toe die drank kom, drink hy dus net 'n klein glasie; en hy weier om dit weer aan te raak voordat die besigheid waarvoor hy geroep is, voor die dag kom. Aandagtig sit hy luister so lank as Lewinski praat; en sy oë begin fonkel.

„Ja," sê hy toe die Jood klaar is, en hy knik sy kop beslis, „'n pragtige skema en jou reputasie waardig, Lewinski. Ek wed dit sal werk ook: ek waag my laaste sikspens daarop."

Lewinski lag oor sy hele gesig toe hy die lof hoor, en presenteer die bottel whisky weer aan sy gas; maar die ander stoot dit weg.

„Nee, Weledele Burgemeester, nie voordat ons al die puntjies klaar gereël het nie," merk hy op. „Ek het ook nog iets te sê. Soos jy weet, word 'n koerant nie met whisky gedruk nie. Dan ook wil ek sekere sake onder jou aandag bring. In die eerste plaas dan; Jy is in 'n moeilike posisie, Lewinski, en jy vra my om jou daaruit te help; dit sal jou honderd pond kos. Dan moet jy in aanmerking neem, dat ek ook deur jou skelmstukke hier is, en dus my geld verloor het; daarvoor beboet ek jou met twee honderd pond. Dan vir my dienste as joernalis: twee-honderd pond. Dit alles tesame maak: vyfhonderd pond. Dis my syfer Lewinski: vyfhonderd pond, voordat ek 'n vinger verroer."

Vir 'n hele tyd sit Jakob die ander alleen dom aan te kyk; eindelik kom die woorde deur sy droë lippe:

,,Ek het nie die geld nie, Landor. Onder die heersende omstandighede is hierdie besigheid niks werd nie. In die goeie dae het Snelskiet alles geneem wat ingekom het; en nou sit ek met die leë dop.''

,,Soveel meer rede, waarom jy moet adverteer, Lewinski,'' antwoord Landor. ,,Snelskiet het nooit geld vir hierdie doeleinde gespaar nie—daarvandaan dan sy sukses. Jy het nog 'n goeie kans om goed geld te maak as die delwers weer jou vriende is; en dan sal jy ook 'n beter kans hê om die plek te verkoop.''

,,Maar, Landor,'' sê Lewinski weer ernstig, ,,ek het regtig nie daardie geld nie, man.''

,,Nou kom, dan maak ek nog 'n voorstel: 'n honderd pond vandag, en die restant in paaiemente. Dit is my laaste woord; so nie; gaan ek teen jou werk; en dan weet jy self wat om te verwag.''

Hierop gee Lewinski geen antwoord nie, maar sit 'n heel ruk stil na te dink; eindelik staan hy stadig op en sluit sy brandkas oop, waaruit hy 'n rol note haal. Hy gooi dit op die tafel neer, met die aanmerking:

,,Tel dit; jy sal honderd pond daar vind.'' Daarop teken hy 'n skuldbewys, wat hy ook aan die ander oorhandig.

Landor tel die note en steek dié, tesame met die skuldbewys, in sy sak; toe maak hy twee glase vol whisky.

,,Kom, Lewinski,'' sê hy opgeruimd, ,,ons drink nou tot die sukses van ons onderneming. Wees maar gerus en lees getrou die koerante; en binnekort sal jy die voorvegter van die arme delwers wees en andermaal hul held.''

In die volgende uitgawe van die ,,Gold Fields Mercury" verskyn daar dan ook die eerste van 'n serie artikels wat die misdade van die Republikeinseregering uiteensit. Die artikel gaan voort om te vertel hoe ideaal Pelgrimsrus in die middel van ryke goudvelde geleë is. Hul weet die goud is daar; alleen is dit nodig om die distrik te ontwikkel. Kapitaal is nodig om dit te doen; maar kapitaal sou, onder die heersende toestande, nie die land invloei nie. Kapitaliste is nie gek om geld te beleg in 'n land wat net weet hoe om te belas en niks wil doen om te ontwikkel nie. Selfs word hul nie beskerm nie, en al dag staan hul bloot aan die gevaar om deur die Kaffers uitgemoor te word. Nee, die Regering is verrot en die oorsaak van hul moeilikhede. Dit is 'n misdaad dat so'n Regering toegelaat word om in hierdie verligte eeu te bestaan. Waarom sou die ryk Boere nie swaarder belas word nie? Dan kon die minerale skatte van die land ontwikkel word; en die resultate sou die middel regverdig. Die goudvelde is die grootste skat van die Staat; maar die Regering kan dit nie sien nie, want hul is moedswillig blind. Wat anders kon ook van die domme veewagters, waar die Volksraad uit bestaan, verwag word. Dat hierdie ryk land, waarin so baie seuns van die grootste ryk op aarde, alles beleg het wat hul besit, onder so'n Regering moet staan, is 'n skandvlek op die moederland. Die gewaande regverdigheid van Groot-Brittanje—waar was dié, as sulke dinge op haar grense toegelaat word?

Hul burgemeester het alles gedaan wat 'n man mag doen, om die Regering te laat insien hoe hy groot skatte, en tewens ook die regte van die uitlanders, onder die voete vertrap. Wat kon een man doen, wat selfs nie deur die mense wie hy wil help, eenparig ondersteun word nie? 'n Fortuin het hy spandeer in die diens van die inwoners van Pelgrimsrus; en hy is vandag 'n arm man. Nou is daar mense wat

hom as die oorsaak van hul moeilikhede bestempel. Wel, ondank is wêreldsloon; tog is dit nie reg nie. Dan ook moes hul om hul toekoms dink, en om die toekoms van hul kinders. Dit was die man wat hul nog kon red; laat hul dus hul verskille uit die weg ruim en eenparig by hom staan. Hul moes weier om 'n stuiwer meer aan belasting te betaal totdat hul regte aan hul toegeken word."

Dit is maar een van baie van dieselfde soort artikels. Daar is ander wat baie erger was en wat die Boere voorstel as barbare in hul handelwyse teenoor die Kaffers, en reguit annexasie bepleit. Die thema, wat egter die slotsom van alles is, kom hierop neer: Geld sal instroom en almaal sal floreer, sodra die Vierkleur neergehaal is en die ,Union Jack' daar waai. Stadig begin hierdie saad, so sorgvuldig gesaai, dan ook sy vrug te dra. Die burgemeester is nou weer, soos tevore, die held en groot man van die dorp. Dit kon die geld wat die delwers nog besit, egter nie vermeerder nie; en die manne word kwaai in hul verdrukking. Die gevolge is nie vreemd nie, as onthou word hoe die skurke nog maar altyd die vlam hoër blaas. Die onluste wat gevolglik plaasvind, herhaal ons nie nou hier nie. Hierdie agitasie sou meer gewigtige gevolge hê. Die uitslag van dit alles is, soos kon verwag word: Die vuurtjie wat deur die eerste jingo's in Transvaal aan brand gesteek is, het groter en groter gebrand, totdat, soos almaal weet, Transvaal op die twaalfde dag van April, van die jaar van Onse Here 1877, opgehou het om as 'n vrye staat te bestaan, en Britse gebied geword het.

Die dag kom dat die Britse verteenwoordiger die delwersdorpie inry. Dis 'n groot dag, en drank vloei vry soos water; ook verleen vlae 'n versiersel aan die ou bouvallige huisies vir'n paar kort ure. Kaptein Clarke word soos 'n

prins deur die burgemeester en sy ondersteuners ontvang; en solank die drank hou, het die toekoms vir almaal 'n vergulde rand. Maar, met die vertrek van die besoekers, is dit ook afgedaan. Wat kan dan ook meer verwag word?

Toe kom die droogte, en dinge word nog baie slegter, en eindelik besef Lewinski, dat niks hom nou van die noodlot kan red nie. Sy skema het groot gevolge gehad; maar op die vernaamste punt is dit 'n mislukking gewees, want dit het geen geld na Pelgrimsrus gebring nie. Soos 'n standbeeld van verlatenheid hang 'n ou bord nog voor die bouvallige huis; en hierop staan: Pelgrims-Hotel. Eienaar: Jakob Lewinski.

'n Klein Joodjie stap swaar en stadig langs die wa-pad. Hy dra 'n pak op sy rug en, alhoewel dit nie danig swaar is nie,—hy kon wens dat dit swaarder was—, knel dit hom, want hy is moeg en swak van sukkel. Hy kom ver vandaan. Die einde van sy reis is egter kortby, want hy is net buitekant Potchefstroom. Op die uitspan, waar 'n aantal waens uitgespan staan, sit hy sy pak neer. 'n Man kom nader en vra wat hy in sy pak het? Die Jood maak dit oop, en begin sy handelsware op te vysel. Net gou kom nog 'n paar mense uit nuusgierigheid nader, om te sien hoe die handel voortgesit word.

,,Jy wil my goed verniet hê, meneer," is die Jood besig om te redeneer. ,,Maar dit is alreeds baie goedkoop waarvoor ek hom vir jou wil gee. Ek is 'n eerlike man, meneer, en sal jou nie kul nie. Koop nou die mooi doek, meneer, vir vyf shillings. Dis baie goedkoop daarvoor."

,,Ek het nie soveel geld nie," gee die koper antwoord.

,,Nie geld nie, meneer? Dan is jy ook 'n arm man; nou vat hom maar vir vier-en-sikspens. Ek gee jou 'n kans omdat jy ook 'n arm man is."

Vinnig kyk die smous rond om te sien watter soort mense rondom hom staan; toe begin hy opgewonde weer te praat:

,,Geen geld nie, geen kos nie, geen niks nie! So gaan dit met ons almaal. Waarom is dit so? Die slegte Engelse Regering is die oorsaak van alles. Is dit nie waar nie, meneer? Waar die Engelsman kom, is daar net skaarste, honger en verdriet. Kyk nou vir my: Onder die Boere-regering was ek 'n welaf man; en kyk nou moet ek bedel om 'n stukkie brood."

'n Heel paar van die mense kom nou nader om te luister; en 'n paar van hul begin van die Jood te koop.

Die Jood gaan voort met sy geselsery, onderwyl die besigheid ook so langsamerhand begin te vorder.

So besig is die smous dat hy nie bemerk dat 'n vuil rondloper ook aangesluit het by die kring wat om hom staan. Eindelik kyk die Jood egter in die rigting; en die oë van die twee mans ontmoet mekaar. Onwillekeurig ontglip 'n uitdrukking van verrassing die Jood:

,,Landor!"

Die rondloper gee geen antwoord nie en wink net na hom; en die twee stap opsy.

,,Lewinski," sê die rondloper toe, solank as ek hier gestaan het, het jy oor 'n pond ontvang. Die geld is in jou broeksak daar. Handig dit nou maar sonder nonsens aan

my oor—anders vertel ek aan die mense hier 'n storie wat ons albei ken; en jy kan self aflei hoe dit dan met jou sal gaan."

'n Oomblik kyk die Jood die ander met bewende lippe aan; toe haal hy 'n handvol silwer uit sy sak wat hy aan Landor gee. Met 'n diepe sug gaan hy na sy pak terug, maar die rondloper loop haastig om die naaste kantien te vind.

——oOo——

# BOEK II.

---

## HOOFSTUK I.

---

## Die Gesant.

---

In die raadsaal word die grootste oorloë sonder bloedvergieting gewen. Gelukkig is die land waar wyse manne oor sy welvaart waak, want 'n klein volkie met 'n wyse leidsman is magtiger as 'n groot ryk wat deur dwase gelei word.

---

In 'n kloof, net waar die smal pad die Drakensberge ingaan, kom die klein geselskap tot stilstand. Hulle gehele sterkte is tien man en 'n padwyser en tolk onder bevel van luitenant Black.

Die luitenant, wat op die oomblik net 'n bietjie agter is, ry nou vooruit om die oorsaak van die oponthoud te verneem. Hy ry by die manskappe verby en hou voor by die padwyser stil.

,,Waarom hou jul stil? Wat is verkeerd?'' vra hy. As antwoord wys die Kaffer met sy hand vooruit, waar die pad 'n steilte uitgaan. Die luitenant kyk op, en sien nou vir die eerste keer dat hul vooruitgang belet word deur 'n vyftigtal gewapende Kaffers. op dieselfde oomblik dat die soldaat opkyk, begin die aanvoerder van die Kaffers, 'n sterk-

geboude, forse man, wat op 'n klip staan en praat; en vir die luitenant, wat nie Kaffertaal verstaan nie, kom dit voor asof hy 'n uitdaging uitroep.

,,Wat sê hy?" vra hy aan die tolk.

,,Hy sê dis Swasieland wat ons intrek, en dat ons moet omdraai en nie 'n tree verder vooruit moet gaan nie."

,,Maar die Amaswasie is mos vriendelik gesind teenoor ons. Transvaal en die Amaswasie is bondgenote. Ek verteenwoordig Transvaal en kom om sake van groot belang met die Amaswasie te bespreek. Ons kom as vriende. Vertel hom dit."

Die Kaffer vertolk dié woorde van die luitenant; en hierop gee die Kaffer-aanvoerder antwoord:

,,Die witman praat nie wat waarheid is nie! Met soete woorde wil hy ons verlei! Hy dink dat die Amaswasie dom is soos die diere wat in die bosse skuil, en nie hul vriende ken nie!"

Die gesig van die soldaat word donker toe dié woorde aan hom vertolk word.

,,Sê aan hom dat ek in vrede kom met 'n boodskap van die groot Koningin, wat oor die groot water regeer. Ek kom om sake van belang met Umbandine te bespreek; en ek is haastig."

Die Amaswasie-aanvoerder gee nie dadelik hierop antwoord nie. Vir 'n hele tydjie raadpleeg hy met 'n Kaffer, wat kort by hom staan; toe roep hy sy antwoord uit:

,,As die doel van die bode van die wit Koningin vriendelik is, kan hy voortgaan na die kraal van Umbandine; maar dan moet hy sy wapens agterlaat!"

Die Luitenant ry nou terug, om met sy manskappe raad te pleeg. Die houding van die Kaffers is 'n verrassing en geheel onverwags. Almaal het hul verseker dat die houding tussen die Amaswasie en Transvaal so vriendelik is dat 'n witman ongehinderd dwarsdeur die land kan reis.

Eindelik kom hul tot 'n besluit; en die luitenant gee sy antwoord aan die tolk:

,,Sê aan hom dat ek en jy alleen na die kraal van Umbandine sal reis, as hul my veiligheid waarborg en toestaan dat my manskappe ongehinderd hier bly tot ek terugkom.''

Dadelik antwoord die Amaswasie-aanvoerder hierop:

,,Die voorstel van die Engelse hoofman is billik. Laat die soldate by die water in die kloof kampeer. Solank hul nie die nek uitklim nie, sal hul veilig wees. Hier op die hoogte sal my jongmanne ooghou om te sien dat die witmense nie hul woord breek nie. Ek self sal die bode van die Koningin wat oor die water regeer, bring by die vesting van Umbandine.''

Die volgende oggend, toe dit lig word, vertrek die geselskap na die Amaswasie-hoofstad—die aanvoerder van die Kaffers voor, dan luitenant Black en sy tolk, dan 'n paar Kaffers wat pakke dra, en 'n tiental Swasie-soldate agterna.

By die hoofstad word die witman hoflik ontvang en versorg met alles wat hy nodig het. Nadat hy gerus het, laat die Koning vir hom weet dat hy hom kan besoek. Gretig ontvang Umbandine die geskenke, wat luitenant Black vir hom saamgebring het. Hy luister ernstig na alles wat die soldaat te sê het; en toe die witman klaar was, stel hy die vraag:

,,Jy sê die groot, wit Koningin regeer oor baie lande en oor mense van alle kleure—wit en bruin. Het ek reg gehoor, wit hoofman?''

,,Jy het reg gehoor, o Koning.''

,,Hoekom kom jy dan soos 'n bedelaar met 'n paar man na Swasieland? Is Umbandine dan so gering, of is die wit Koningin maar arm, nieteenstaande die groot woorde van haar boodskapper?''

Dié woorde skyn luitenant Black te vererg.

,,Nieteenstaande ek met 'n paar man kom,'' gee hy heet antwoord, ,,is my Koningin groot en magtig; haar soldate is soos die sand; en op haar gebied skyn die son maar altyd deur. Dit sal raadsaam en die raad van 'n wyse staatsman wees om haar vriendskap te waardeer.''

Dié woorde skyn Umbandine op sy beurt nie aan te staan nie. Met 'n ontevrede blik merk hy op:

,,Daar is baie Amaswasie-vestings waar die son nooit skyn nie, witman.''

'n Stilte volg; toe vra die luitenant of hul voortaan nog op samewerking met die Amaswasie kan reken wat die Transvaal betref; en hy begin rooskleurig die voordele skilder wat die Amaswasie daardeur sal behaal. Hierop wil Umbandine vereers nie antwoord gee nie; en toe die witman op 'n antwoord aandring, sê hy eindelik:

,,Die woorde van die boodskapper van die wit Koningin is skoon. Maar sy vrae is gewigtig; en Umbandine beantwoord nie groot vrae haastig nie. Versuim nog 'n paar dae en geniet die beste in die kraal van Umbandine. As my in-

doena Matatjana, die hoofman van my impies, thuis kom, sal ons weer praat."

Hiermee moet Black tevrede wees.

Drie dae later, in die namiddag, kom Matatjana in die hoofstad aan; en nadat hy en Umbandine 'n lang gesprek gehad het, kry luitenant Black 'n boodskap dat Umbandine die volgende dag sake verder met hom sal bespreek, en hom antwoord sal gee.

Vroeg die volgende oggend word die witman wakker gemaak deur 'n groot gedruis. Haastig staan hy op en loop na buite. Hier is alles bedrywig; en Amaswasie-soldate loop oral heen en weer. Enigsins onrustig oor wat dit alles kan beteken, gaan die soldaat na sy hut terug, waar sy tolk nou vir hom sy oggend-ete bring. Die man kan hom nie veel meer vertel as wat hy reeds weet, behalwe net dat hy gehoor het dat die Amaswasie-impies bevel gekry het om te vergader. 'n Uur later is 'n boodskapper van die koning daar om die witman na hom te bring. Uit die hoofstad, tot by 'n groot klip lei hy hom. Hier het 'n grote skaar vergader. By die klip sit Umbandine en drie indoenas. Luitenant Black gaan op die plek wat hom aangewys word, sit. Verwonderd aanskou hy die sonderlinge gesig. Aan die een kant, op 'n ope plek is 'n Amaswasie-impie, 'n duisend man sterk. Hul hoofmanne het volle versiersels aan. Die manskappe is met asgaaie en kieries gewapen; en hul eerste ry is nouliks twintig tree, vanwaar die Koning en sy indoenas sit. Verder sluit 'n skaar van mense, van albei geslagte, hul aan alle kante in.

Umbandine verwelkom die witman na die vergadering, en eindig met die woorde: „Vertel die boodskap van die wit Koningin, wit hoofman. Die Amaswasie luister."

Lang en ernstig praat die witman weer; en toe hy klaar is, wys Umbandine met sy hand na sy impie.

,,Het jou Koningin met wie jy so spog, meer soldate as hierdie?'' En hierop antwoord die soldaat:

,,In een van ons kleiner dorpe is meer mense as in Swasieland. Een skip wat troepe oor die see dra, kan die Amaswasie-impie oplaai; en daar is honderde van skepe. Ek raai die Amaswasienasie dus aan om hul vrede met my Koningin te maak solank daar nog tyd is. Vandag is daar nog geleëntheid; maar my tyd is kort, en ek moet 'n antwoord aan my bevelvoerder terugdra.''

Dié woorde staan die Koning en die indoenas nie aan nie; nogtans is daar twyfel op meer as een gesig te lees, want het die wit Koningin nie reeds haar hakskeen op die nek van hul bondgenote, die Boere, neergesit nie, en dit sonder 'n enkele geveg?

Die Koningin moet baie magtig wees, want die Trekkers is nie lafaards nie. Het hul nie vir Dingaan verslaan met 'n impie wat maar 'n derde deel getel het van die impie wat nou daar voor hul sit nie? Dingaan se soldate was baie—soos die sand van die see; tog het dié paar man hul fyn getrap. Het hul die wit hoofman, landdros Naudé, hul nie met 'n handvol van sy mense uit die hand van die Soeloes gered nie? Nee, daar moet waarheid in die woorde van die soldaat sit; twyfel en ook vrees begin in meer as een hart in te kruip. Selfs Umbandine se gesig is donker; en na 'n tyd van stilte sê hy aan sy indoenas:

,,Wat sal ons aan die witman antwoord?''

Een na die ander begin die indoenas praat; en almaal kom op een punt ooreen: Hul moes hul onderwerp, want selfs die Boere, wat veel sterker is as hul, het dit nodig geag

om dit te doen. Net Matatjana swyg en sê niks nie, totdat Umbandine hom eindelik oproep om sy sienswyse te gee:

,,En wat sê Matatjana, die stil generaal van die impie van Swasieland?''

Toe staan Matatjana op en kyk op die vergaderde menigte neer; en 'n diepe stilte heers toe sy stem kalm op die frisse oggendlug klink: ,,My Koning en indoenas, die Amaswasievolk staan op 'n kruispad in 'n vreemde land. 'n Woord gesê kan nie teruggeneem word nie; 'n stap lei, waarheen weet ons nie. Laat ons dus op die kruispad rus totdat ons weet waarheen ons gaan. Die Amaswasie het 'n belofte gemaak, die Amaswasie het 'n eed gesweer aan iemand aan wie hul hul lewe en hul wonings skuldig is. Hul het dié man as die Ere-Hoofman van die Amaswasie gekies. Tot nou toe was sy raad en hulp die behoud van Swasieland.

Laat ons waak teen ander raadgewers. Het ons wit hoofman ons nie keer op keer gewaarsku nie? Nog altyd was sy woord getrou; en hy vertrou die Amaswasie. Durf ons 'n belofte maak voordat ons uit sy mond die waarheid hoor en sy wyse raad verneem? Laat ons aan die soldaat antwoord gee en sê: Ons waardeer die vriendskap van die wit Koningin; en ons wil in vrede met ons bure woon. Maar die Amaswasie sal op die kruispad rus totdat ons seker weet. Dan sal ons aan die Koningin ons antwoord gee.''

Toe Matatjana klaar is met praat, gee Umbandine antwoord:

,,Jy, Matatjana, was altyd die verstandigste raadgewer van die Amaswasie, en my regterhand. Vandag ook is jou woorde wys en goed; en so sal ons die witman antwoord.''

Die teleurstelling van luitenant Black is groot toe hy verneem wat hul besluit is, want die gevaar wat die nuwe kolonie van die noorde af bedreig, is groot, en hul het die hulp van die Amaswasie dringend nodig teen die rower Sekekoeni. Die teleurstelling is nog groter, omdat hul seker was dat hul versoek nie sal geweier word nie. Daar kan nou egter niks meer aan gedaan word nie; en hy verlaat die hoofstad dadelik en gaan na sy soldate terug.



## HOOFSTUK II.

---

# Die Kruispad.

---

Die toets van vriendskap en goeietrou is meegevoel en bystand in verdrukking.

---

Die mantel lê op die berge; en 'n koue wind wat soos 'n voorslag sny, waai deur die nek en langs die klowe af. Laer en laer sak die mis; en die lug word kouer, hoe later dit in die aand word.

,,Dis 'n bietjie vroeg vir so'n koue,'' merk Hendrik op.

,,Ja,'' gee die landdros antwoord, ,,en op Elim word dit gewoonlik kouer as op ander plekke, seun.''

In die voorhuis, waar die twee mans sit, brand 'n mooi groot vuur. Die ouman skuif nou sy stoel nader aan die kaggel, en steek sy hande oor die vlam uit. Hy lyk ouer as toe ons hom laaste gesien het; en sy blik is nie meer so hoopvol en opgeruimd soos vroeër nie. In die laaste tyd het hy hom van die politiek onttrek; en vir hierdie stap het hy gegronde redes gehad, wat niks met sy huislike beproewinge te doen gehad het nie. Sy laaste waarskuwende boodskap aan sy volk het die redes duidelik gemaak. Meer as een het die woorde lank onthou; en by meer as een het dit goeie vrug voortgebring. Dit was by die geleëntheid van een van die laaste vergaderings oor die annexasie-vraagstuk. Toe almaal klaar was met praat, staan die landdros op, en 'n diepe stilte volg; want selfs die manne wat van hom minder dink omdat

hy nie 'n sterk partyman is nie, eerbiedig sy insig in staatsake:

,,Vriende, ons staan andermaal net voor die begin van 'n tydperk wanneer ons volk sal gestraf word vir die hardnekkigheid en sonde. Was ons eensgesind, dan was ons toekoms verseker. Verdeeld, is ons swak soos 'n gebroke riet en sag soos klei in die hande van ons teëparty. Helaas! afgunstigheid en tweedrag sal aan ons andermaal 'n neerlaag besorg. Ons is te klein om ons eie belange 'n weinig in die agtergrond te plaas, sodat ons volk kan groot word. Laat ons in hemelsnaam eensgesind wees! Kom dit soveel daarop aan wie aan die hoof van ons Regering staan solank ons maar vryheid kan behou waarvoor ons vaders en moeders, ons broers en susters, ja, ons kinders hul lewe gegee het? Ek weet dat u reeds besluit het, en dat my woorde tevergeefs sal wees; nogtans wees van een ding verseker: Andermaal staan ons net voor die begin van 'n tydperk van verdrukking, wanneer 'n trotse veroweraar ons sal regeer en ons siel sal krenk. Ek ken die kwaliteit van die bloed wat deur u are vloei, en weet dat die dag sal kom dat u met u bloed sal terugkoop wat nou so ligsinnig afgegee word om eie belange te bevorder. God gee dat dié dag spoedig mag aanbreek. En weet, my broers, dat op die dag Philip Naudé sal terugkeer na die diens van sy volk wat hy nou verlaat."

Pêrel en tant Nelie, wat nou met hul werk klaar is, kom ook by die kaggel sit.

,,Oom het vandag 'n brief van Pretoria ontvang. Is dit iets van belang?" vra die meisie.

,,Niks besonders nie, kind," gee die landdros antwoord.

,,Andermaal word 'n pos onder die nuwe Regering my

aangebied. Hul het my in Swasieland nodig, anders sou hul my nie vra nie."

,,Oom sal dit natuurlik van die hand wys."

,,Alte seker, my kind; Ek sal onder die nuwe Regering nie dien nie; en buitendien waardeer ek my stil lewe hier op die plaas. Ek sal alleenlik weer in diens tree as my volk my waarlik nodig het."

,,Ek is bly daaroor, oom," gee die meisie antwoord. ,,Was daar maar meer sulke manne, dan was daar hoop vir ons."

,,Ek staan nie alleen nie, Pêrel. Piet Joubert, een van die beste onder ons, neem 'n houding in precies soos ek; en daar is nog meer. Selfs die manne wat posisies aanneem, sal gou 'n ander liedjie sing. Hul verwagtings is groot; maar ek sien alreeds die voortekens van 'n groot teleurstelling."

Die gang van die gesprek word nou gesteur deur 'n geraas buite. Die honde begin woedend knor en blaf; en Hendrik loop na die agterdeur en maak dit oop. Die landdros en tant Nelie staan ook op en loop hul slaapkamer binne, want dit is alreeds hul slaaptyd. Dit is pikdonker buitekant; en Hendrik sien niks nie. Nogtans is hy oortuig dat die honde iets gewaar; en hy roep om uit te vind of dit 'n mens is. Iemand gee antwoord; en hy roep na die honde, wat albei dadelik gehoorsaam en na die agterdeur kom. 'n Man kom nou ook nader; en toe hy in die kring van lig wat by die agterdeur uitskyn, kom, bemerk die jongman dat dit 'n Kaffer is. Hy het 'n kombers om en lyk baie koud. Nogtans is sy gesig onbekend; en Hendrik roep na hom om te bly staan waar hy is; toe vra hy hom hoekom hy so laat in die nag daar op die werf ronddwaal.

Die Kaffer gee antwoord in gebroke Afrikaans:

,,Ek is 'n arm Kaffer, baas, en ek is koud en het baie honger."

Hendrik kyk die man weer deur; toe vra hy vanwaar hy kom.

,,Van Swasieland, wit hoofman," antwoord die Kaffer nou in sy eie taal.

Hendrik bemerk nou dat die Kaffer alreeds 'n hoë ouderdom het—ook dat hy ongewapen is; en hy maak die deur wyd oop:

,,Van Swasieland kom alleenlik vriende," sê hy hartelik in dieselfde taal—hy het dit grondig geken. ,,Kom in, kom in; 'n Swasie kry in landdros Naudé se huis altyd 'n hartelike welkom."

Die gesig van die ou Kaffer word met 'n half trotse glimlag verlig toe hy binne tree; en hy kyk Hendrik vriendelik aan. Die jongman bemerk dié blik en die gedagte kom by hom op:

,,Hierdie man is goed opgevoed volgens die opvoeding van 'n Kaffer. Hy was nie altyd so arm nie."

Hy gaan die voorhuis in en vertel vir Pêrel van hul besoeker; en die meisie staan dadelik op om vir die reisiger kos voor te berei. Hy gaan weer terug na die kombuis en bring die Kaffer na die voorhuis om homself warm te maak, want hy sien dat hy regtig koud is. Toe die Kaffer sien hoe hartelik hy verwelkom word, rus sy oë vir 'n hele tyd baie vriendelik op die gesig van die jongman; toe maak hy plotseling 'n buiging en gee aan Hendrik die begroeting wat 'n

Kaffer alleenlik aan 'n groot hoofman gee; en in sy houding is daar iets vorsteliks:

,,Wees gegroet, o hoofman van die Trekker-volk, seun van die wit hoofman van die Amaswasie. Matatjana, groet jou.''

Nog voor Hendrik oor sy verbasing gekom het, tree die landdros, wat die vreemde stem gehoor het, die kamer binne.

,,Jy hier, Matatjana?'' roep hy verblyd. ,,Welkom, welkom, na die huis van landdros Naudé.''

Andermaal buig die hoof van die ou Kaffer—nou met 'n diepe eerbied. Toe vra die landdros plotseling na sy manskappe.

,,Bring hul in, seun,'' sê hy aan Hendrik. ,,Dis baie koud daarbuite.''

,,Nee, ek is alleen, o hoofman,'' sê die ou Kaffer stadig. Hy kyk die landdros treurig aan; daarop gaan sy oë, vol betekenis, na sy armoedige kombers; en Naudé staan in verwarring. So het hy die Swasie-generaal nog nooit gesien nie; en die gedagte kom hom te binne dat iets groots moet verkeerd wees. ,,Vreemdelinge het die huis van my hoofman en vriend verwoes,'' gaan die Kaffer voort, ,,en sal ek, sy kneg, soos 'n groot man deur die land reis waar hy 'n hoofman was? Die groot, wit hoofman van die Amaswasie het geen land meer nie; en sal Matatjana, wat sy lewe en sy land aan sy hoofman skuld, nie ook arm en nakend wees nie?''

Diep bewoë, swyg die witmense; nog nooit tevore het hul hul verlies dieper gevoel as nou dat die Kaffer so sy deelneming in hul lot betuig nie. Ongemerk loop die trane oor

die wange van Pêrel, toe sy die woorde van die ou Swasie-generaal hoor; dog haar oë blink met hulde wanneer dié op die landdros rus. Hoe trots moes dié man nie wees wat so die harte van die wilde barbare gewen het nie? Dit was nie 'n geringe ding dat 'n man soveel in sy lewe kon verrig nie. As die Amaswasie met 'n impie na die hulp van hul bondgenote gesnel het, sou dit niks buitengewoon wees nie. Maar hierdie daad van die ou generaal is van oneindig meer betekenis en soos salf op 'n rou wond.

Ernstig luister Matatjana toe Naudé aan hom die posisie in die Transvaal uitlê en hom raad gee insake die houding van Swasieland onder die nuwe omstandighede—raad wat ooreenkom met die raad wat die ou generaal alreeds aan sy mense aan die hand gegee het.

Hy bly drie dae op die plaas oor om te rus; en Pêrel maak van die geleëntheid gebruik om aan 'n saak te roer wat baie naby haar hart lê; en sy vra hom of hy weet van witmense wat in vroeër jare in Swasieland gewoon het. Die antwoord van die ou Kaffer is nie geheel bevredigend nie; maar dit is so interessant en wek die belangstelling van die landdros soveel dat die oubaas Pêrel daar en dan belowe dat hul Swasieland so vroeg moontlik sal besoek met die doel om meer kennis omtrent haar ouers in te win.

Matatjana luister na hierdie voornemens met genoeë. Hy beloof hul 'n warme welkom en sy beste ondersteuning op hul soektog.

Op die vierde oggend sit die ou Swasie sy reis voort na Lydenburg en vandaar na Fort Weeber, om die Engelse bevelvoerder, kaptein Clarke, te besoek.

In sy hart is daar 'n kalme tevredenheid, want die wit-hoofman van die Amaswasie het sy raad aan sy volk onderskryf. Al die beloftes en soet woorde van die draadtrekkers van die nuwe Regering sou tevergeefs wees, want die Amaswasie rus op die kruispad totdat hul seker weet.



## HOOFSTUK III.

# Verlore in die Woestyn.

Die berge en dale,
So skoon en so vry,
Is van alles op aarde
Die liefste vir my.

Hier is ek gelukkig,
En hier wil ek woon,
Met vryheid vir rykdom,
Met liefde vir kroon.

Hier huppel die hasies,
En die wildsbokkies spring
En hou tyd vir die voëltjies
Wat oweral sing.

Op die rug van my perd,
'n Geweer in my hand,
Voel ek ryk en gelukkig,
Want dit is my land.

---

Pêrel maak haar perd aan 'n tak van 'n boom vas en klim die kop verder te voet uit. Die toneel wat voor haar lê toe sy bo-op kom, beloon haar ryklik vir haar moeite. Ver benede lê hul kamp. Die wa en die hoë takheining daarom, om die ongedierte uit te hou, lyk klein en nietig in vergelyking met die majestueuse natuurtonele alom. Plotseling tref die skoonheid van dit alles haar; en 'n gevoel van weemoed oormeester haar hart. Dit is die land van haar geboorte. Hier het haar ouers gewoon, en hier êrens tussen die berge rus hul.

Haar gedagtes gaan terug na haar kinderjare—voor die tyd dat Naudé haar gevind het. Sy sien 'n klein woninkie tussen die berge; en die soete gesig van haar moeder kom soos 'n droombeeld haar voor die gees. Somtyds sien sy die

gesig van 'n ernstige, dog vriendelike man; maar dit bly net vir 'n oomblik en kom maar selde. In die laaste tyd groei haar herinnerings en kan sy meer onthou, waarskynlik omdat haar gedagte nou soveel op die verlede bly. 'n Vurige verlange ontstaan in haar hart om die woning van haar ouers, of tenminste die oorblyfsels daarvan, te aanskou en die dokumente te lees wat haar vader vir haar agtergelaat het. Blykbaar sal dié verlange nooit bevredig word nie, want hul is nou meer as 'n maand in Swasieland, en die landdros het alreeds die saak as hopeloos opgegee. Die volgende oggend sal hul die terugreis aanvaar. Sy kan dit nie oor haar hart kry om so onverrigtersake terug te gaan nie; daarom, solank as die landdros en Hendrik besig is om vir die terugreis klaar te maak, het sy haar perd opgesaal en gekom om alleen 'n laastepoging te maak om die rigting te vind na die plek waar die woning van haar ouers gestaan het.

Volgens die afstande op die kaart gemerk is, kon die plek nie te danig ver van die groot klip wat soos 'n leeu lyk, af wees nie. Lank staan sy dus weer die kaart te bestudeer, en dit met die berge en klippe in die omgewing te vergelyk. Soos by vorige geleënthede gebeur het, kon sy die kaart tot op 'n sekere punt gemaklik volg; maar daarna net waar 'n voetpad duidelik op die kaart aangewys word, kon sy dit nie met die omgewing versoen nie. Daar is geen voetpad te vind nie; en die tekens wat later aangegee word, is nêrens te sien nie. Haar oë rus vir 'n lang tyd op die berg agter die kamp. Die Amaswasie-jagters het hul verseker dat dit so te sê onmoontlik is om hier oor te klim, ook dat daaragter net 'n dik bos-klowe is waar geen mens kan deurgaan nie. Hulle weier beslis om in hierdie vesting van leeus en ander onge-

diertes in te waag; en die landdros stem met hul in. Dit was hoogs onwaarskynlik, nee onmoontlik, dat witmense ooit in dié woeste wildernis sou gewoon het. Hy was oortuig dat selfs die tekens van waar die woning gestaan het, reeds teen dié tyd vernietig is of dat, as dit nie die geval is nie, hul geheelenal in 'n verkeerde rigting gekom het. Daar was dan ook soveel berge en klippe wat eenders lyk. Hoe kon 'n mens met sekerheid sê.

Pêrel is egter nie oortuig nie; daarom rus haar oë nou weer op die steil berg ten einde te ontdek waar die gemaklikste plek sal wees om dit uit te klim.

Eindelik besluit sy op 'n nek waar die berg nie so hoog en steil lyk nie. Daar is nog 'n ander nek 'n bietjie verder links, wat nog laer en gemakliker lyk; maar sy wys dit van die hand omdat, as sy daar uitgaan, sy van die kamp sigbaar sal wees, en sy weet dat, as die landdros haar sien, haar sal nasit en haar sal verhinder om haar plan uit te voer.

Nog lank voor sy die helfte van die berg bereik het, besef sy wat 'n reuse-taak sy onderneem het. Haar ponie is 'n dier wat in die berge grootgeword het; nogtans is dit vir die meisie 'n raaisel hoe hy die steil plekke uitklim. Sy maak haar geweer aan die saal vas, want dit knel haar baie, en dan is haar hande ook meer vry om by die steiltes uit te klouter. Eindelik, na ure lank van inspanning, bereik hul die nek. Toe vir die eerste keer besef Pêrel dat dit nog 'n swaarder taak sal wees om terug te gaan. Sy kyk vir 'n oomblik die steilte af, en 'n rilling gaan deur haar liggaam. Die gedagte tref haar dat sy nooit met haar lewe daar sal af kom nie. Die twyfel duur egter net vir 'n oomblik; toe met 'n besliste trek op haar gelaat draai sy om en klim op haar perd.

Die anderkant van die berg is baie ruier; nogtans vorder hul, alhoewel dit baie stadig gaan. Een voordeel het hul: Die afdraand is aan hierdie kant nie so steil nie en baie korter. Na omtrent 'n uur, vandat hul die nek verlaat het, bereik Pêrel gelyker grond. Die bome groei hier baie hoog, en nêrens is daar 'n opening te sien nie. Sy gaan dus maar reguit voort en moet vir haarself 'n weg deur die ruigte baan. So reis sy vir nog 'n halfuur voort; toe kom sy plotseling op 'n opening af; en die meisie sien dat sy weer naby die bergkant is. Sy lei haar perd deur die opening. Hier is die gras mooi; en sy saal haar perd af en laat hom wei. Toe klim sy 'n entjie langs die berg uit om die omgewing te aanskou. Voor haar lê 'n klein vlaktetjie uitgestrek, en dié is met bome en bosse oorgetrek. Die vlakte is van alle kante deur hoë berge ingesluit; en vanwaar sy staan, sien sy in 'n meer ope plek in die vlakte 'n breë stroom water blink. Stadig gaan haar oë langs die oorkantse bergketting; en plotseling ontglip 'n uitdrukking van blydskap haar:

,,Die twee spitskoppe en die rivier!" roep sy opgeruimd uit. ,,Eindelik is ek op die regte spoor."

In 'n oomblik is alles vergeet. Sy dink nie aan die moeilikhede om haar weg terug deur die bos te vind nie, of hoe sy die steil berg sal afkom om die kamp te bereik nie. Een enkele gedagte beheers haar uitsluitend: Sy moet die twee koppe bereik en seker maak dat sy reg is. Haastig loop sy na haar perd terug; en 'n weinig later is sy in die saal. Sy hou nou langs die voet van die berg in die hoop dat sy meer ope veld sal vind, want dis 'n hele ent deur die vlakte na die koppe toe. 'n Halfmyl verder vind sy dan ook 'n voetpad; en langs dié ry sy weer die donker bos in. Vir 'n tyd-

lang ry sy nou voorspoedig vooruit, want merendeels is die voetpad tamelik oop; maar later word dit baie smal en somtyds kom sy by plekke wat niks beter as 'n donker gat is nie—plekke waar die digte bos weer bo aan mekaar sluit. By sulke plekke moet sy afklim en haar perd deurlei.

Eindelik hoor sy die gedruis van water voor haar; en sy besef dat sy naby die rivier is. Die water is tamelik diep, maar sy ry deur; en oorkant kry sy met 'n bietjie moeite weer die voetpad. Oorkant op die wal kom sy egter by 'n plek waar twee voetpaaie uitmekaar draai; en hier hou sy stil—in twyfel watter een sy moet kies. Sy kies een wat lyk of dit na hoër grond lei, en volg dié vir 'n tydlank. Die voetpad word al swaarder om te volg; en eindelik hou dit heeltemaal op. Hier is die grond egter meer oop, en die meisie kies 'n rigting om hoër-op te kom, sodat sy weer 'n uitsig oor die omliggende streek kan kry. Soos gewoonlik in sulke gevalle gaan, kies sy juis die rigting wat haar dieper in die dik bos inlei. Daar is iets aantrekliks in so'n tog van ondersoek, wat 'n mens lig laat vergeet hoe ver jy ry en hoe die tyd verbygaan; en so was dit ook met Pêrel. Swaarweerswolke steek hul gekrulde toppe bo die berge uit; maar sy kan dié nie deur die digte bos sien nie, en sy merk niks nie, totdat die hele lug oortrek is, en 'n sterk bui reën begin te val, Sy trek haar perd onder 'n digte boom en skuil daar totdat die reën verby is. Toe sy van haar skuilplek uitkom, besef sy vir die eerste keer dat sy haar rigting geheelenal verloor het, en nooit haar weg sal terugvind nie, ook dat dit alreeds

laat moet wees. Die gedagte kom by haar op om op haar spoor terug te ry; maar dadelik besef sy dat dit nou onmoontlik sal wees, aangesien haar spoor geheelenal deur die sterk donderbui vernietig is.

Die son kom weer deur die wolke; en met die son kom nuwe moed. Sy kies 'n rigting, wat sy meen haar terug sal lei, en ry beslis vooruit. Uur na uur gaan egter verby; en nog altyd bly sy in die digte bosveld. Eindelik besef die meisie dat sy hopeloos verlore is, te midde van die woeste wildernis. Sy sit 'n rukkie nadink; toe skiet sy haar geweer af en roep luid om hulp, ten einde die aandag te trek as iemand miskien naby is. Plotseling besef sy hoe hopeloos ook dit is. Umatween het haar herhaaldelik verseker dat in hierdie wildernis tussen die berge alleenlik wrede ongediertes woon. Geen Kaffer sou hierin waag nie, vanweë die aanwesigheid van groot leeus en 'n ou bygeloof dat dié streek betower is Sy laai eers weer haar geweer; toe ry sy weer vooruit, onverskillig in watter rigting sy gaan.

Eindelik hou sy weer stil onder 'n boom wat groter as die ander lyk; hier haak sy haar perd vas en beklim die boom. Uit die top daarvan kan sy oor die ander bome sien. Tot haar verbasing sien sy dat sy nog altyd besig is om verder weg te ry van die rigting vanwaar sy gekom het. Sy besef ook dat dit nou hopeloos sal wees om te trag om terug te gaan, want sy is so-te-sê die vlakte deur, en die son is alreeds onder. Die twee koppe, wat sy van ver gesien het, is nou heeltemaal naby. Sy sien 'n opening in die bos, nie ver van haar

af nie. Sy klim dus uit die boom en ry in hierdie rigting. Tot haar blydskap sien sy dat die opening 'n voetpad is wat na die bergkant in die rigting van die twee koppe lei. Die gedagte om die nag hier alleen deur te bring is skrikwekkend; nogtans is daar geen ander uitweg nie. Sy ry dus vinnig langs die voetpad om uit die bos te kom. Wie weet, miskien sal sy daar by die koppe 'n skuilplek vind. In alle geval was dit haar oorspronklike mikpunt, en dit kon daar nie slegter wees as hier in die bos nie. Plotseling word die voetpad egter baie smal, en die meisie word genoodsaak om af te klim en haar perd te lei.

Die voetpad word al donkerder, en later is dit niks beter as 'n donker gat nie, toe van bo, omtrent 'n vier voet hoog by twee voet wyd. Haar perd, wat altyd 'n baie geskikte dier is, word nou onrustig, en hy snork herhaaldelik. Hul gaan 'n klein stroompie water deur; en 'n twintig tree verder sien die meisie weer lig. Hier kom hul plotseling op 'n ope grasplek uit aan die voet van die berg.

Die perd is nou egter onregeerbaar, en met 'n harde snork van vrees ruk hy los en vlug die veld in. Verwonderd kyk Pêrel hom agterna; sy gedrag is vir haar onverklaarbaar. Toe kyk sy rond om te sien waarvoor hy so geskrik het. Sy voel skielik asof versteen. Nie dertig tree van haar af nie, staan 'n groot leeu haar en aanskou. Kragteloos van skrik, staan sy die koninklike dier enkel bedwelmd aan te staar. Die gras groei hier hoog; en plotseling verdwyn die leeu, om 'n oomblik later baie nader en reg voor haar in die

paadjie te verskyn, sy kop laag en sy lyf plat op die grond. Die meisie besef dat die leeu op die punt is om te spring, en bring haar geweer na haar skouer. Sy trek die skot af; en 'n oomblik later spring die magtige dier met 'n brul wat die aarde laat bewe. Soos iemand in 'n droom, sien Pêrel die groot liggaam deur die lug trek; toe tref 'n slag haar op die bors en sy val agteroor. Sy voel die swaar poot op haar en die warm, vuil asem in haar gesig. Toe lig die dier weer sy kop op, en 'n tweede brul klink oor die bergkant.

In die oomblik word die meisie bewusteloos.

---

HOOFSTUK IV.

# KAIN

Die son is deur 'n wolk bedek,
En donker daal die nag.
Vreemd en skrikwekkend skyn die weg
By die einde van die dag.
Tog broeder, suster, wanhoop nie:
Die lig is slegs verborge;
En twyfel kom met die duisternis,
Maar hoop kom met die morge.

---

Die son rus met 'n laaste vaarwelkus op die hoë kruine van die twee spitskoppe wat die bergketting aan mekaar skakel. Die vorm van die koppe is eienaardig; en hul toppe styg hoog bo die ander bergkruine in die lug op. Die nek wat hul aan mekaar skakel, is egter weer laer as enige ander plek in die ketting sover as die oog kan sien. Oor hierdie nek gaan 'n goed-oopgetrapte voetpad.

Aan die voet van die berg, en reg tussen die twee koppe, is 'n klein woninkie. Uit 'n diep kloof agter die huis vloei 'n helder stroom-water. Op die oewer van die stroom is 'n stuk ope grond; en hier groei mielies, kafferkoring en ander groente weelderig in 'n tuin. Aan die anderkant van die huis, so geleë dat 'n steil rand die koue winde daarvan wegkeer, is 'n kraal; en voor die hek hiervan lê 'n klein aan-

tal beeste te herkou, terwyl 'n paar perde tussen die kraal en die huis op die graswerf wei.

'n Skraal meisie kom stadig van die tuin af na die huis toe aangestap. Haar arms is vol groen mielies wat sy vir die aand-ete gepluk het; en solank as sy loop, sing sy sag. 'n Ouman met 'n spierwit baard, wat in die tuin werk, lig homself op; en sy oë rus vol liefde op die meisie. Verder is daar op die werf nie'n lewendige ding te sien nie.

Bo-op die nek tussen die twee spitskoppe en net waar die voetpad die berg oorgaan, staan 'n man. Buitengewoon groot en sterkgebou, gee sy voorkoms die indruk van groot krag. Sy arms is kaal en bruin gebrand en getuig ook van forse krag. Hy het 'n velbroek aan; en oor sy skouers dra hy 'n gestreepte tiervel met die haarkant na buite. Op sy kop dra hy 'n mus, ook van tiervel gemaak. Sy hele voorkoms is wild—te meer omdat sy gesig byna deur 'n weelderige pikswart baard bedek is. Hy is gewapen met 'n swaar geweer; en buiten dié dra hy nog 'n paar kort asgaaie, wat van 'n band afhang wat hy om sy lyf het. Sy blik is skerp; en daar is 'n wakkerheid in sy houding wat getuig dat hy maar altyd op sy hoede is teen 'n aanval uit 'n onbekende oord—'n wakkerheid wat 'n dier in die wildernis moet aankweek of vernietig word.

Sy oë rus op die klein woninkie aan sy voet; en 'n kalmer blik kom op sy gesig. Net 'n oomblik rus dit daar; toe word dit vervang deur 'n blik van vreeslike wanhoop. 'n Siddering skud sy forse liggaam; en hy bedek sy aangesig asof

hy 'n afskuwelike gesig wil uitsluit. Toe kom die woorde byna in 'n fluistering oor sy droë lippe:

,,Vader! My vader!"

Vir 'n tydlank staan hy so; toe sak hy plotseling op sy knieë; en 'n wanhopige gebed styg van die bergtop op:

,,O God, wees my genadig!"

Geen woorde kom daar meer nie; maar lank kniel die man in stilte. Eindelik bid hy weer hardop:

,,O Heer, indien daar vir my ook genade is, sterk my geloof in U beloftes."

'n Weinig kalmer staan hy op; en sy oë rus weer op die klein woninkie aan sy voet.

Plotseling knal daar 'n skot in die veld agter hom. Vinnig draai hy om en kyk skerp in die rigting vanwaar die skot kom; toe hoor hy duidelik in die verte die stem van 'n vrou wat roep om hulp. 'n Onbeskryflike verbasing oormeester hom. Hy kan nie begryp hoe dit moontlik is dat witmense in die woeste bosveld kan wees nie, en veral nog 'n vrou; en hy begin vinnig in die rigting hardloop vanwaar die roepstem gekom het. Hy draai oor 'n tydjie uit die voetpad uit en kom langs die bergkant sodat hy op die vallei kan neersien. Hier is dit baie klipperig en ruig; maar vir die wilde man is dit nie 'n groot hindernis nie, want hy is geoefen, en hy spring oor klippe en slote soos 'n wildsbok. Van tyd tot tyd staan hy stil en luister; maar hy hoor niks verder nie. Toe bemerk hy die bleek gesig en die skouers van iemand in die top van 'n hoë boom, nie ver van die kant van die bos nie. Vanwaar hy staan, kan hy gemaklik die bewegings van dié persoon met sy oë volg. Hy sien die ruiter

haar perd beklim en in die rigting van die paadjie ry, en hy weet dat sy gou uit die ruigte sal uit wees.

Toe, plotseling, sien hy iets anders op die bergkant roer. Nie ver vanwaar die ruiter op die ope grond sal uitkom nie, staan 'n groot leeu. Sonder 'n oomblik langer te versuim, begin hy vinnig na benede loop, om, indien moontlik, die dier onder skoot te kry, voordat die ruiter uit die bos kom. Hy bereik dan ook byna sy doel, en alreeds lig hy sy geweer na sy skouer, toe die dier plotseling in die lang gras verdwyn. 'n Skot knal; en 'n brul wat die aarde laat bewe, volg.

'n Koue vrees gryp die hart van die wilde man aan toe die gedagte by hom opkom dat hy miskien alreeds te laat is. 'n Paar springe bring hom nou op die toneel, waar die treurspel afgespeel word. Op die oomblik dat hy die leeu weer sien, lig hy sy geweer en trek die skot af om die dier van sy prooi af weg te lok. Soos blits, draai die magtige koning van die wildernis om, om te sien wie sy nuwe aanvaller is. Die man is nou naby. Die leeu sien hom dadelik; en in die oomblik dat hy sien, spring hy. Die geweer van die witman is nou nutteloos; en hy werp dit op die grond neer. Maar hoe gou die bewegings van die leeu ook is, dié van die wilde man is nog gouer. In dieselfde oomblik dat die leeu spring, tree hy bedaard opsy; en in sy hand het hy nou een van sy asgaaie. Woedend kom die bose dier op die plek te lande waar die man gestaan het. Hy het egter sy laaste spring gespring, en hy roer nie weer van die plek waar hy geland het nie, want die skerp punt van die asgaai het sy hart deur-

boor. Sonder enige verdere aandag aan die dier te wy, snel die man nou na die sy van die meisie, wat bewusteloos in die voetpad lê.

'n Enkele uitdrukking ontglip hom toe hy op die bleke gesiggie afkyk.

,,Pêrel, my sustertjie,'' se hy hartstogtelik; toe, gemaklik asof sy 'n kind is, tel hy haar in sy arms op en dra haar vinnig in die rigting vanwaar hy gekom het.

Vir dae lank lê Pêrel in so'n swak toestand, dat sy nie weet wat om haar aangaan nie. Tedere hande voorsien egter in haar behoeftes; en stadig-aan begin sy herstel. Daar kom 'n dag wat sy swak, maar met haar verstand helder, wakker word. Met belangstelling kyk sy in die klein kamertjie rond waar sy in lê. Die son skyn helder deur die ope venster; en die voëltjies sing soet buitekant. 'n Gevoel van gemak en vrede kruip oor haar. Lewe is op dié oomblik baie soet; en 'n dankgebed gaan uit haar hart omhoog vir haar wonderbare redding. Dankbare trane wel in haar oë op; en saggies herhaal sy die woorde:

,,De Heere is mijn licht en mijn heil; voor wien sou ik vreezen? De Heere is mijns levens kracht; voor wien zou ik vervaard zijn?''

Toe lig sy haar oë weer op om rond te kyk en sien 'n meisie in die deur van haar kamer staan.

,,Jessie!'' roep sy blymoedig uit; en sy steek haar hande uit.

Met 'n soet glimlag kom Jessie nader.

„Pêrel, my sustertjie,'' sê sy sag. „God dank dat jy beter is.''

Vertrouelik is die gesprekke tussen die twee meisies wat later volg. Pêrel vra vir Jessie baie uit van hoedat hul vir Frans gevind het, en ook van die verhouding tussen hul. En Jessie vertel haar hoedat sy en Gert Pretorius weke lank daar in die skaduwee van die groot klip, wat soos 'n leeu lyk, gekampeer het; hoedat hul tevergeefs daar in die landstreek rondgesoek het, totdat Frans eendag vanself hul kamp ingery kom om vir oom Gert Pretorius te vra om aan hom 'n bietjie skietgoed af te staan; hoe verbaas hy was toe hy haar sien en verneem waarvoor sy gekom het; hoe hy sy bes gedaan het om haar te beweeg om terug te gaan; en hoedat hul hom uiteindelik omgepraat het, en toe net omdat die eensaamheid vir hom alreeds ondraaglik geword het. „Ag, sustertjie,'' eindig sy, „ek is so bly dat jy gekom het. Ek voel oortuig dat dit die werking van 'n hoër hand is wat jou beweeg het om op daardie dag alleen die berg oor te ry.''

„Ek weet dat Frans my liefhet,'' gaan sy sag voort, „en dat hy diep dankbaar is vir ons teenwoordigheid hier; maar maand na maand het ek gemerk dat die vloek van sy vader swaarder op hom rus; en dat sy berou vir sy misdaad dieper en dieper word. Die vrees vreet soos 'n kanker aan my hart dat sy verstand sal aangetas word. Voor jou koms was dit maar selde dat hy een dag thuis bly, en somtyds praat hy vir daelank met niemand nie. Vanaf jou koms is daar in hom 'n verandering. Die aand, nadat hy jou ingebring het en ons onsself oortuig het dat jy nie gevaarlik beseer is nie, het hy my hart so bly gemaak. Vir die eerste

keer in al die jare dat ons hier bymekaar woon, het hy by my kom staan en sy arm om my gesit. Soos in vroeër dae, het hy in my oë gekyk; en vir die eerste keer was die wanhopige blik geheelenal weg. ,,Jessie," het hy ernstig gesê, ,ek begin vir jou en vir oom Gert te glo. Daar is vir my ook nog vergiffenis. Waarom anders het God vir Pêrel gestuur, sodat ek haar selfs uit die mond van die leeu kon red? Sy is die appel van my vadersoog, en die liefling van my moeder. Ja, ek glo sy is dierbaar soos sy eie lewensbloed vir arme boet Hendrik, teen wie ek so gruwelik gesondig het. In die ou dae was ek trots dat ek haar van hom kon weghou; maar nou—nou gee dit vir my 'n onbeskryflike genot dat ek haar aan my ouers en aan hom kan teruggee. Ek glo dat daar 'n genade-tyd ook vir my aanbreek; en dan, Jessie, wie...weet...Gods wil geskied.'

,,Toe, my sustertjie, het hy my vir die eerste keer gesoen; en, o suster, in dié enkele soen was al die opofferings en lyding wat ek my om sy wil getroos het, beloon. Ek, vertel jou dit—my kosbaarste geheim—, my suster," eindig Jessie ernstig, ,,omdat ek weet dat jy daaroor sal bly wees en omdat ek aan iemand my hart moet uitstort. God, die kenner van harte, weet alleen wat dit beteken om vir soveel jare jou smart so alleen te dra, en so die bittere lyding van iemand wat jy innig liefhet, te aanskou. Jy moet ook alles weet, want dan sal jy meer in staat wees om vir my en oom Gert te help om hom op te beur en aan te moedig, om dapper sy stryd voort te sit en te vertrou op die genade wat onmetelik is, want so alleen kan ons hoop om sy verstand te red van die verskriklike wanhoop wat hom bedreig."

Plotseling breek Jessie af en staan op.

,,Hoe onbedagsaam van my om so te praat,'' sê sy met berou, ,,terwyl jy so swak en moeg is. Rus nou eers 'n rukkie, want daar is ook ander wat graag met jou sal wil praat.''

Lank lê Pêrel oor alles na te dink wat sy gehoor het; en ook by haar begin die oortuiging pos te vat dat dit so bestem is dat sy hierheen moes kom.

Aandoenlik is die ontmoeting tussen haar en Frans. Vereers kon sy byna nie besef dat die forse, wilde man dieselfde Frans is wat sy mee saam opgegroei het nie; toe plotseling, oorweldig haar medelye haar, en sy bars in 'n storm van trane uit.

,,Frans, is dit regtig jy? My arme boetie!'' sê sy toe sy bedaar; en sy strek haar hande na hom uit.

Eerbiedig neem die man die uitgestrekte hande in syne, onderwyl hy haar ernstig aankyk.

,,Nie Frans nie, Pêrel,'' sê hy treurig. ,,Frans is dood. My naam is Kain; noem my dus Kain.''

Hopeloos kyk die meisie hom aan. Sy kan geen antwoord vir hom vind nie.

,,Nee, moenie so hopeloos kyk nie, sustertjie,'' sê hy weer toe hy sien hoe neerslagtig sy woorde haar maak. ,,Jou koms het hoop gebring aan 'n hart waaruit alle hoop alreeds verban was. Jy het lig gebring in 'n brein wat besig was om donker te word. My vader het aan Frans sy naam gegee. My vader het vir my Kain genoem; en Kain sal ek heet totdat eendag—wie weet— die Almagtige die genade aan my skenk dat ek die geleëntheid kry om my misdaad uit

te wis en my vader 'n seën kan bied waar hy 'n vloek gelê het."

Vir 'n tydlank is daar weer stilte; toe kyk Pêrel op; en haar gesig is verlig met 'n hoop so fris as die oggend-sonneskyn.

Dié tyd het reeds gekom, my boetie," sê sy sag. Die geleëntheid waar jy om bid, is hier. Transvaal is moeg van die vreemde juk. Lank sal ons burgers nie meer buk nie. Die dag is baie naby wanneer die kommando's sal vergader. Hoe kan jy die misdaad teen jou volk beter uitwis as deur jou lewe op die altaar van sy vryheid neer te lê?"

Verbaas kyk Kain vir Pêrel aan.

„Transvaal gebuk onder vreemde juk!" Wat praat jy, sustertjie?"

Dis nou Pêrel se beurt om verbaas te kyk.

„Weet jy dan nie dat Transvaal reeds jare gelede deur Engeland geannexeer is nie?"

„Dis die eerste woord wat ek daarvan hoor."

„Hoe is dit moontlik?"

'n Floue glimlag kom op die lippe van die wilde man.

„Dis nie so danig vreemd nie, sustertjie, want vandat ek Transvaal verlaat het, woon ek hier, en, met uitsondering van oom Gert en Jessie, het ek van dié tyd af geen witmens ontmoet nie. Met 'n enkele Kaffer het ek gepraat kort na my koms na Swasieland—dit is al."

Kain vra nou vir Pêrel uit in watter rigting die kamp van die landdros is; en 'n weinig later ry hy weg. Laat dié

aand is hy terug; en hy bring die tyding dat die landdros alreeds sy ou kampplek verlaat het. Waarskynlik is hul na die Transvaal terug.

,,Voor ek gegaan het, was ek oortuig dat ek hul nie meer daar sou vind nie,'' sê hy troostend aan die meisie; ,,maar ek wou sekerheid hê. Dis nou reeds tien dae vandat jy hul kamp verlaat het; en lank voor dit moet hul al oortuig gewees het dat jy dood is, want hierdie streek is bekend vir wrede ongediertes. Wees maar gerus, en word sterk, my sustertjie,'' gaan hy voort; ,,ek is nou oortuig dat dit 'n stem is wat my na my plig roep. Dit sal vir my 'n groot voorreg wees om weer my land te dien. Transvaal sal elke man nou nodig hê—selfs 'n misdadiger soos ek. As jy sterk genoeg is, neem ek jou self na die Transvaal terug.''

Die verandering in die wilde man is verbasend. Daar is 'n nuwe lustigheid in sy tred en 'n glans in sy oog, asof 'n nuwe tydperk van lewe aan hom vergun is. Dié aand neem hy vir Jessie in sy arms.

,,Jessie, my liefste,'' sê hy sag, ,,die glorie van die oggendson breek oor die oosterkim en sal ook ons donkere nag verlig. Jy was my reddings-engel, kind; en ek kan jou nooit vergeld vir wat jy aan my gedaan het nie.''

Jessie swyg. Sy is te gelukkig om te praat; tog stem sy nie met hom ooreen nie. Sy is tevrede en ag haarself die skuldenaar.

---

## HOOFSTUK V.

# 'n Bladsy uit die Verlede.

God maak die skoonheid van ons dag
En reël ons nag.
Hy doen dit, en ons swyg,
Vertrouend op Sy liefde eindeloos.

Omtrent tweehonderd tree links van die klein woninkie wat aan die voet van die spitskoppe staan, is 'n koppie in die middel van 'n klein vlaktetjie waarvan die top 'n klip is wat soos 'n kerktoring lyk. Hierop is 'n groot kruis uitgehou. Aan die voet van hierdie klip is ou oom Gert Pretorius en Kain besig om te grawe, solank as Pêrel en Jessie met belangstelling die werk aanskou. Eindelik vind die twee mans wat hul soek, en haal 'n klein houtkissie uit die gat; en dié word na die huis gedra. Die hoop van jare is verwesenlik; haar soektog is met sukses bekroon; nogtans, nou dat die kissie oop is, en die inhoud voor haar op die tafel lê, aarsel Pêrel. Wat sal daardie klein hopie papiere aan haar openbaar? Eindelik begin sy die papiere deur te soek. Een vir een maak sy die dokumente oop; en die trane kom in haar oë toe sy sien hoe sorgvuldig alles ingewoel en bewaar is. Hier is 'n dokument deur ene White, 'n Amerikaanse sendeling, geteken, wat getuig dat hy Edward Wentworth en Naomi le Roux in die huwelik bevestig het. Verder in dieselfde koevert kry sy die doopseel van Pêrel Wentworth—dus haar eie.

Hierdie dokument is 'n paar jaar later gedateer en is deur 'n ander sendeling onderteken. In 'n aparte pakkie ingewoel kry sy twee geskilderde portrette—dié van 'n forse jongman en 'n skone, skraalgeboude meisie. Blykbaar is dit die portrette van haar ouers; en waarskynlik is dit voor hul huwelik geskilder. Dan is daar 'n sakboek; en dié is vol geskryf in 'n kleine, netjiese handskrif. Die taal is Engels; en die enkele datum op die eerste bladsy is jonger as die datums op die ander dokumente; en sy begin die geskrif gretig te lees. Bo aan die eerste bladsy staan 'n naam: „Twee Susters," en daaronder 'n datum en die jaartal. Daarna kom 'n soort van inleiding, as volg:

„Ek het besluit om my lewensgeskiedenis te beskryf vandat ek in Afrika geland het. Wie weet, miskien sal dit eendag aan klein Pêrel genot verskaf om dit te lees. Miskien, as Naomi en ek oud is, sal ons daarin genot skep om ons ondervindings in hierdie blaaie oor te leef. Miskien sal ek later besluit om 'n boek oor my ondervindings te laat druk; en dan het ek die hoofpunte om my geheue te verfris. Hoe heerlik en verfrissend is tog die lug! Ek sit onder 'n boom kortby ons huis; en Naomi, my dierbare gade, sit by my. Sy is besig om vir ons kleine Pêrel 'n rokkie te maak. Sal my edele vriende in Engeland kan glo waarvan? Sy maak dit van 'n saggebreide wildsbokvel; en dié rokkies lyk lieflik as hul klaar is. Kyk hoe rus die oë van die moeder met tedere liefde op ons kleine skat, ons kleine Pêrel, wat met haar maters rondom ons speel. Hoe gelukkig is die kind tog! Haar maters! Van dié moet ek iets sê. Hul is ons groot hond, Wagter, en 'n luiperd wat ek grootgemaak het. Dit sou vir my swaar wees om te sê wie van die twee vir die kind

die liefste is. Dit is eienaardig om te sien hoe hul selfs op mekaar 'n wakende oog hou as sy naby is. Ons woon nou drie jaar aan die voet van die ,,Twee Susters;" en Naomi en ek is albei lief vir ons plasie in die wildernis. Terwille van ons kind sal ons later na 'n meer beskaafde deel moet gaan; maar dit sal vir ons 'n groot verdriet wees om die woning te verlaat waar ons so gelukkig was.

Ek is gebore uit 'n goeie ou Engelse familie; en my ouers is welgesteld—ten minste hul was welgesteld toe ek Engeland verlaat het; en ek het geen rede om te dink dat, as hul nog leef, hul nie nog ryk is nie. In my jonger jare was my gesondheid baie swak; en op die raad van ons geneesheer het my ouers my na Suid-Afrika gestuur, waar my oom, 'n ambtenaar in diens van die Britse Regering, woon. Die bloed het vinniger deur my are gevloei toe ek dit hoor. Ek was van 'n awentuurlike geaardheid: en dit was altyd my begeerte om verre lande te besoek. Suid-Afrika het mildelik met my gehandel, en 'n paar jaar na my aankoms te Kaapstad was ek 'n forse, sterk jongeman. My oom was 'n nougesette, strenge man—van die ou soort—, en hy het niks van ledigheid gehou nie. Hy het dus daarop gestaan dat ek 'n pos onder hom moet neem. My ouers het my met genoeg geld voorsien, en dit was nie vir my nodig om te werk nie; nogtans moes ek ingee, en vir 'n tydlang het ek myself met my droë pligte besig gehou. Ek was egter alreeds oor die twintig jaar oud en onafhanklik wat geld betref; daarom, nadat ek sake oordink het, het ek besluit om nie van my self 'n slaaf te laat maak nie. Van dié tyd af het ek meer en meer rondgegaan om die binneland te besien. My oom het sy bes gedaan om my die verantwoordelikheid van my werk te laat

besef: maar ek het myself eenvoudig nie daaraan gesteur nie, en het uitgegaan net wanneer ek wou. Die heerlike sonskyn en lekker klimaat het elke awentuurlike druppel bloed vinniger deur my are laat vloei. Ek wou maar altyd meer van hierdie interessante en geheimsinnige land sien. Ek was teen die tyd meester van die landstaal, en het op my jagtogte en ondervindingsreise baie met die Boere in aanraking gekom. Na die awentuurlike verhale van die stoere Voortrekkers, wat die wilde Noord intrek, kon ek vir nagte lank sit luister; en stadig het 'n begeerte om ook Noord te gaan in my hart ontstaan. Daar was egter een gedagte wat my terug-gehou het: my ouers. Ek wis dat hul nie hul toestemming sou gee voordat hul my oom raadgepleeg het nie; en ek wis dat hy ongetwyfeld my planne sou verydel. Dit sou dus soveel moeite tevergeefs wees om te trag om die toestemming van my ouers te kry. Ek twyfel dan ook of ek ooit dié belangryke stap sou gedaan het, as daar nie 'n gebeurtenis plaasgevind het wat my plotseling tot 'n besluit gebring het nie. Ek was op 'n skiettog in die distrik Tulbagh, en die tyd van my vertrek terug na die stad was daar toe iets gebeur wat my hele lewensloop verander het. Dit was hier dat die hand van die Noodlot ingegryp het.

Dit was 'n skone namiddag; en ek was besig om 'n ent te ry om die omliggende plase te besien, toe ek 'n aantal dames voor 'n woning sien staan. Die huis was 'n entjie van die hoofweg af; en ek stuur my perd dus daarheen. Ek wou sien hoe hul lyk. Toe ek die plaaspad indraai, verdwyn almaal, met uitsondering van een, in die huis in. Op die oomblik, dat my oë op haar val, wis ek dat die een meisie in die wêreld vir my voor my staan. My kring van meisie-

kennisse was nie gering nie; maar nog nooit het ek haar gelyke ontmoet nie. Die goed-gevormde lyf, die fyn-gesnede gesig, haar ligbruin lokke en fonkelende donker oë het 'n geheel uitgemaak wat 'n kunswerk was so perfek soos die skoonste blom van die veld. Ek sien nou nog duidelik, met die oog van herinnering, hoe die sagte kleur op haar gesig dieper word toe my blik van bewondering haar tref.

Hoflik haal ek toe my hoed af; en ofskoon ek nie van plan was om die poort deur te ry nie, vra ek haar die pad daarheen. Ek het dit gedaan, omdat ek dan met meer vrymoedigheid kon vra om die nag daar oor te bly. Die pad deur die kloof was in die donker nie vir 'n eensame vreemdeling danig veilig nie; en ek wis dat die goedhartige mense my sou afraai om die aand daar deur te gaan. Soos reeds gesê, kon ek al tamelik goed die landstaal praat. My uitspraak van baie van die woorde was egter ongelukkig; en hoewel die meisie haar bes doen, kon sy noueliks 'n glimlag onderdruk. Toe sy my egter na die pad wys, word sy ernstig.

„Jy kan nooit waag om so laat deur die poort te ry nie, meneer—vernaamlik as jy met die pad onbekend is,'' merk sy op. „Die waters is sterk; en dis baie ver na die naaste mense waar jy sal kan oorbly.''

Dit was my geleëntheid, en ek vra toe of ek nie vir die nag op die plaas kan herberg kry nie. Die vriendelike glimlag kom dadelik weer op die soete gesig.

„Seker sal jy herberg kry, meneer,'' sê sy hartelik. „Kom maar solank af; ek sal vir Tante gaan vra.'' En sy stap vinnig die huis in.

Dit was my eerste ontmoeting met Naomi le Roux; en het dié dag nog nooit berou nie. Die familie het my met die bekende, hartelike gasvryheid van die Afrikaner ontvang. My gasheer was 'n sekere Piet le Roux; en Naomi was sy broerskind. Die aand het ek genoeglik deurgebring. My gasheer was 'n goedgeaarde man, en baie lief vir pretmaak. Dit was vir hom, asook vir die ander lede van die familiekring, baie prettig om na my verdraaide uitspraak van goeie Afrikaanse woorde te luister. Ons het oor allerlei sake gepraat en ook later oor die politiek. My omgang met die Boere het my gehelp om sake meer van hul oogpunt in te sien, alhoewel daar baie punte was waarop ons verskil het. Die laggende bruin oë van Naomi het my egter gehelp om die verskilpunte die aand te vergeet; en ek vrees ek het na dié tyd nooit weer onthou nie. Alreeds vroeg die aand was my gasheer met my baie ingenome. Hy het die opinie uitgespreek dat, as daar meer sulke Engelsmanne soos ek in die land was, dit nie vandag vir die Boere sou nodig wees om huis en haard te verlaat om in die woestyn te gaan swerf nie. Dit bring ons op die onderwerp van die Voortrekkers; en toe verneem ek dat Naomi die dogter van 'n vername Trekker is. Sy was hier by haar oom om skool te gaan. Sy was egter reeds aangeneem en sou binne enige weke met vriende wat ook op trek gaan, na haar ouers terugreis. Die nag het ek lank wakker gelê; en voordat ek aan slaap geraak het, was ek oortuig dat om die wilde Noorde in geselskap van die stoere manne in te trek, die grootste genot op aarde sou wees.

Ek kon skiet en perd ry. Wat was daar om my te verhinder. My besluit was alreeds finaal geneem, want die

vuur was in my bloed. Die volgende dag was Sondag; en op die vriendelike uitnodiging van my gasheer het ek die dag daar deurgebring. Die dag het ek 'n geleëntheid gekry, om met Naomi te praat en het van haar alles verneem—selfs die juiste tyd wanneer hul van plan was om te vertrek. Iets meer het ek die dag ontdek, en dit was dat die meisie in my geselskap genot vind. Dit het my besluit versterk.

Die Maandag het ek na die Kaap teruggegaan; en tot die verbasing van my oom, het ek ywerig begin werk. 'n Paar dae later, toe hy sien hoe ek my kantoor in orde bring, het hy my gelukgewens op my blykbare voornemens om nou my skouer aan die wiel te sit soos 'n groot man. Helaas! hoe groot moet sy teleurstelling nie gewees het nie. Ek wou hom maar net 'n bietjie plesier voor my vertrek. Intussen het ek stil my uitrusting agtermekaar gemaak. Aan my oom het ek van my planne natuurlik niks gesê nie, want ek wis dat hy nooit sou instem om my te laat gaan nie, en selfs sou trag om my te verhinder. Toe ek dus, drie weke later, met 'n groot kapkar en vier sterk perde Kaapstad verlaat op 'n sogenaamde skiettog, het hy geen suspisie gehad nie. Ek het alleen gery, want ek wou nie met 'n jong opgeskeep wees nie. Toe ek op Tulbagh kom, verneem ek dat die trek van Gerrit du Plessis, waarmee Naomi saam is, reeds die vorige dag vertrek het. Die volgende aand ry ek hul toe ook eers in.

Groot was die verbasing van Naomi toe sy my sien: en ek het gemerk dat sy vir my padgee. Ek het my hieraan egter nie gesteur nie; en my eerste werk was om van Ou

Plessis 'n vriend te maak. Ek gaan toe dus direk na die oubaas en vertel vir hom dat ek op weg is na die Noorde, en dat ek graag met sy trek wil saamry vir veiligheid. Ou Du Plessis was deurendeur 'n gawe kêrel; en hy het dadelik ingewillig. Ek was goed gewapen: en in dié dae was een geweer meer nie te verag nie. My plan was dus sover geluk.

Die oubaas was baie opgeruimd; en so was ons reis ook gewoonlik gelukkig. Die aande om die kampvuur sal ek nie lig vergeet nie. Ek het my bes gedaan om hul soveel moontlik te help. Dikwels het ek 'n ent vooruitgery, wat ek gemaklik kon doen; dan, as die waens daar kom, het ek vir hul alreeds koffie klaar. Later het Naomi en een van Du Plessis se klein dogtertjie vir my op die ritte vooruit begin vergesel. Vernamelik teen die aand was dit vir die Trekkers baie gerieflik om na die kampplek te kom waar alles vir hul gereed is. Ja, dit was gelukkige dae vir my—die gelukkigste van my lewe—en, soos ek later ontdek het, vir Naomi ook.

So het die weke verbygegaan. En so goed het ons twee ons rol gespeel dat die onskuldige oumense niks gemerk het nie, tot dit te laat was. Voor ons by die einde van ons reis was, het Naomi haar hart aan my toevertrou. Ek sou van die reis 'n boek vol kan skryf; maar wel...Eindelik, na ons maande lank op pad was, het ons by die Kliprivier aangekom; en daar in die skaduwee van die Drakensberge het ons Frans le Roux se klein laertjie gevind. Naomi was thuis.

Van die begin af was dit duidelik dat die ouman met my niks te doen wou hê nie. Hy het die Engelse soos gif gehaat.

Toe ek verneem watter behandeling my landsmanne hom in Natal toegedien het, kon ek dit nie om my hart kry, om hom kwalik te neem nie. Nieteenstaande sy onvriendelike houding wou ek dadelik met hom gaan praat en hom vertel hoe sake staan; maar Naomi het my gesmeek om dit tog nie te doen nie. Toe ek haar vra, wat ons dan moet doen, kyk sy my verleë aan, en laat sy net haar kop sak. Die posisie was vol moeilikhede. Sy het haar vader baie gevrees, en haar stiefmoeder nog meer. Ja, so bang was sy vir hul dat sy in die openbaar nie met my wou praat nie. Die voorgaande gesprek het ons dus 'n entjie van die laer af onder 'n boom gevoer, waar ons, volgens ooreenkoms, mekaar ontmoet het. Toe my liefling op my vraag vir my so verleë aankyk, en die hopelose blik in haar oë sien, kon ek myself nie bedwing nie. Ek het haar in my arms geneem, en vir 'n paar heilige oomblikke was ons alleen op die wêreld—net ons twee en ons liefde.

Toe ons weer opkyk, sien ons Naomi se vader nie tien tree van ons af nie. Met 'n enkele beweging maak Naomi haarself uit my arms los en staan 'n tree van my af weg— haar oë op haar vader. Die ouman steur hom egter nie aan haar nie. Sy oë was op my; en sy gesig was wit van boosheid.

„Jou skurk," kom die woorde deur sy tande; en hy tree vooruit. Met 'n snik spring die meisie tussen ons; en sy gooi haar arms om die nek van haar vader. 'n Sagter blik kom op die gelaat van die ouman; maar sy oë word weer hard, toe hy die hande van die meisie van om sy nek losgemaak het, en my staan aankyk.

,,Ek gee jou 'n halfuur om my laer te verlaat. As jy na dié tyd nog hier is, sal hierdie meisie nie meer vir jou tot beskerming dien nie,'' sê hy deur sy tande; toe draai hy om en stap vinnig weg.

Verslae staan ons twee mekaar aankyk. Toe kom Naomi nader; en sy rus haar hand op my arm.

,,Gaan, Edward,'' sê sy sag, ,,om my ontwil.''

,,Gaan, Naomi'' gee ek verstom antwoord.

,,En is dit jy wat dit vir my sê?''

Hopeloos kyk die arme kind my aan.

,,Wat kan ons anders doen?'' Daar was geen hoop om die hart van die ouman te versag nie; dit was vir my duidelik. Maar waarheen moes ek gaan? Hier staan my hele doel voor my. En nou teruggaan?—Nee! Nooit! Daarvoor was ek te trots. Die ou lewe sou buitendien ondraaglik wees, nadat ek die soete vryheid geproe het. Ek kon Naomi egter nie langer pynig nie. Sy was alreeds half bedwelmd van verdriet en angs vir wat nog kan gebeur as ek die laer nie gou verlaat nie. Daarom het ek haar treurig vaarwel gesê en my kar gaan inspan.

Dit was al laat in die namiddag toe ek stadig wegry. God alleen wis waarheen. Vir my, ek het aan my rigting min aandag gegee. Ek het maar stadig voortgery in 'n soort van pad wat lanks 'n opdraend uitgaan. Toe ek bo-op die rand kom, was die son alreeds onder. Ek het dus besluit om daar te kampeer en het stilgehou. 'n Entjie van die pad af kry ek 'n mooi beskutte plek; en met 'n bietjie moeite het ek die

kar daarin getrek. Van my kampplek af, wat nie ver van die laer af was nie, kon ek duidelik op die waens sien.

Die veld was hierrond baie mooi, en die omgewing bekoorlik; nogtans, toe ek op die waens so staan afkyk, kom die gedagte by my op dat die laer in 'n gevaarlike plek lê as 'n vyand naby is. Om die saak nog te vererger, was die waens uitmekaar gesprei, want die Trekkers het geglo dat daar geen Kaffers in dié streek was nie. Ek was nie oortuig nie, want wie kon met sekerheid sê? Die mense was so aan gevaar gewoond dat die neiging maar altyd daar was om gou gerus te word. Ek het my bes gedaan om die vrees van my af te stoot; maar ek kon nie. Ek was baie onrustig. Nee, ek was bang; die duisternis en die eensaamheid was vir my skrikwekkend.

Daarom het ek dié nag nie vuur gemaak nie, en het in my kar gaan slaap. Slaap! Ek het nie geslaap nie, want elke paar minute het ek opgesit om te luister. So het ek 'n deel van die nag deurgebring; maar eindelik kon ek dit nie meer hou nie, en het opgestaan. Ek het my jas aangetrek; en, met my geweer in my hand, het ek 'n koppie kortby my kar uitgeklim. Die kampvure by die waens het laag gebrand; en 'n diepe, onafgebroke stilte heers. Dit was kort voor die dag breek; en die maan sak al laag na sy rusplek toe. 'n Grote onrus was in my hart; en liewe hemel, hoe het ek nie na die daglig verlang nie!

Plotseling trek iets my aandag. Dit was 'n sagte gedruis langs my in 'n leegte; en toe ek stip in dié rigting kyk, sien ek iets blink—nou hier en dan daar. In die strale van

die sinkende maan was dit vir my asof ek 'n menigte donker liggame sien roer; en toe besef ek plotseling dat ek op 'n impie Kaffers afkyk wat op die slapende Trekkers afkruip.

Vir 'n paar oomblikke staan ek yskoud en magteloos oor die vreeslikheid van dit alles. Toe kom ek by myselwe en begin vinnig na die kar hardloop. Net gou was my ryperd opgesaal, en ek was op weg om die Trekkers te waarsku. Helaas! ek was te laat—want op dieselfde oomblik, dat ek my waarskuwing by die eerste waens uitroep, hoor ek die kreet van die Kaffers kort agter. Toe ek die wa van Frans le Roux bereik en die naam van my geliefde luid uitroep, knal daar alreeds skote by die eerste waens en is die duiwelswerk al aan die gang. Angstig roep ek weer na Naomi; en toe gee sy antwoord. 'n Oomblik later was sy in my arms. Sonder om 'n enkele oomblik te aarsel—vir woorde was daar hoegenaamd geen tyd nie—lig ek haar in die saal, en spring agter haar op.

Hoe ons die nag deur die ru veld gevlug het, weet God alleen. Die perd het sy eie koers gekies, want by my was net die enkele gedagte om van die vervloekte plek te kom. Deur die genade van God het ons weggekom; en die Kaffers het ons ook nie nagesit nie. Waarskynlik was hul onder die indruk dat almaal in die laer omgekom het.

Toe die dag uitkom, was ons ver weg, maar ook hopeloos verlore, want ons was albei met die omgewing onbekend. Ons lewe was egter gespaar; en daarvoor kon ons nie genoeg dankbaar wees nie. Ons was dan ook werklik nie in so 'n

slegte posisie nie, want ons het 'n perd gehad, asook 'n geweer en skietgoed.

Die eerste nag alleen met Naomi in die veld sal ek nie lig vergeet nie. Ek het 'n soort van skuilplek onder 'n klip gevind; dié het ek aan die kante met klippe toegepak: en in die voorkant hiervan het ek 'n vuur gemaak. So het ons die nag deurgebring, terwyl die ongediertes in die berge om ons brul.

Vir drie weke lank het ons so rondgedwaal; toe eendag het ons 'n Kaffer teëgekom wat ons vertel het van 'n goeie Umfundisi (leraar) wat in die nabyheid woon. By dié goeie man het ons eindelik te lande gekom. Hy was 'n Amerikaner, en het ons met ope arms en baie liefde ontvang. Dieselfde man—hy was 'n sendeling—het ons in die huwelik bevestig. Gelukkig het ek nog genoeg geld gehad; en toe daar eendag 'n handelaar op die sendingstasie aankom, koop ek van hom 'n wa en 'n span gesoute osse.

Naomi wou nie daarvan hoor om na die Kaapkolonie terug te gaan nie; en ek was ook nie ernstig om dit te doen nie. My vroutjie is 'n ware Trekkersdogter, en sy het my aangesteek. By die sendeling het ons 'n paar mak Kaffers gekry om ons te vergesel. Hul was Swasies; en hul het ons soveel van hul mooi land vertel dat ons besluit het om dit te besoek. Van hul het ons vir die eerste keer van 'n sogenaamde wit hoofman van die Amaswasie gehoor. Hul het vertel hoe dié man die Swasies gered het toe hul in gevaar was om deur die Soeloes uitgemoor te word. Ek het hom totnogtoe nie ontmoet nie; maar ek hoop om dit nog te doen. Ek glo, dit sal die moeite werd wees. Swasieland is vir wit-

mense vandag 'n veilige land om in te woon. Dit het ons aan hom te danke; en 'n man wat soiets kan bewerkstellig, moet ongetwyfeld buitengewoon begaaf wees.

Wel, hier sit ons nou in die skaduwee van die ,,Twee Susters;" en dit bring my by die einde van my storie.

Kleine Pêrel sal daarvan nie spyt hê nie, want sy is moeg van speel en sit treurig by my. Sy meen dat dit hoog tyd is dat ek weer van haar 'n bietjie moet notisie neem."

Met 'n sug kyk Pêrel op toe sy by die einde van die geskrif kom. Sy staan op en gaan na buite. Daarna loop sy langs 'n voetpad wat om die tuinheining gaan. By 'n plat klip wat in die grond geplant is, kniel sy eerbiedig neer. Op die klip is hierdie woorde uitgekap:

***HIER RUS MY DIERBARE EGGENOOT,***

**NAOMI,**

— ***TOT WEERSIENS.*** —

Die son sak agter die berge weg en rus met 'n laaste vaarwelkus op die kruine van die ,,Twee Susters." Toe staan die meisie op; en haar oë rus vol liefde op die skone toneel. Haar lippe beweeg, want sy sê 'n laaste vaarwel aan alles wat haar aan die verlede bind.

———o0o———

## HOOFSTUK VI.

---

# Die Swasieland-Kommando.

---

Strengheid is 'n forse generaal; maar liefde is die grootste oorwinnaar.

---

Dis die oggend van die 28ste Januarie van die jaar van Onse Here, 1881. Hoër en hoër klim die dagster in die lug op en werp 'n bleek lig op die laers wat op die tafelland, boop die nek, in die skaduwee van Majuba sluimer.

In een van die laers, by 'n kampvuur wat helder brand, sit twee mans. Die een is 'n grysaard, en aan die leser reeds bekend, want dit is landdros — nou kommandant Philip Naudé. Die ander is 'n middeljarige man, en niemand anders nie as kommandant of generaal Piet Joubert. Die twee mans is boesemvriende; en dit gebeur dus dikwels dat die generaal in die oggend vroeg na sy vriend se laer oorstap om 'n koppie koffie met hom saam te drink en vir 'n halfuur te sit gesels.

Vanoggend is die landdros besig om aan sy vriend te vertel van die wonderlike ontkoming in Swasieland van sy aangenome dogter, Pêrel.

„Jy sê, jy het die man wat haar so dapper uit die kloue van die leeu gered het, nie gesien nie? Wie het haar dan teruggebring, Philip?" vra die generaal toe hy klaar is met vertel.

,,'n Ou Trekker, Gert Pretorius, het haar na Elim gebring. Sy aangenome dogter, wat Pêrel in Swasieland verpleeg het, het hom vergesel; en sy werk nou tesame met Pêrel hier in die ambulans."

,,Pêrel ken tog seker die naam van haar redder?"

,,Nee. Blykbaar is hy 'n soort van wilde mens en naamloos. Ek verstaan dat hy menssku is en met niemand vriende maak nie."

,,Dis jammer dat Transvaal in hierdie kritieke uur die dienste van so'n dapper man moet mis," merk die generaal nadenkend op.

,,Die vreemdste van die hele saak is dit, Piet," sê Naudé nou half nukkerig: Dit word gesê dat, nieteenstaande sy skuheid, hy tog op kommando is, ook dat hy hom besonder goed gedra het in die geveg by Bronkhorst-spruit. Verder verneem ek dat hy nou hier is; maar juis waar en by watter kommando, skyn niemand te weet nie. Dis al wat ek uit Pêrel kon kry. Of sy meer weet en maar nie wil vertel nie, kan ek regtig nie sê nie."

,,Pêrel is hier om vir haarself te antwoord; en tewens ook om koffie te maak, want die ketel kook al lankal," sê 'n stem agter hul; en die meisie tree in die vuurlig.

Nadenkend volg die generaal haar bewegings met sy oë; en toe sy vir hom 'n koppie koffie bring, vra hy plotseling:

,,Pêrel, waar is die man wat jou in Swasieland van die leeu gered het?"

'n Oomblik aarsel die meisie asof aan 't twyfel wat om te sê; toe gee sy ontwykend antwoord:

,,Hy was lig gewond in die slag van Bronkhorst-spruit, generaal."

,,Jy het my vraag nie beantwoord nie, Pêrel," sê die generaal streng; maar die meisie kyk hom nou so smekend aan dat hy nie op 'n antwoord aandring nie. Hy sit weer 'n paar oomblikke nadink; toe draai hy hom na die landdros.

,,Philip, kan jy met 'n bietjie rooktabak help?" vra hy. Toe, onderwyl die landdros na die wa loop om die gevraagde tabak te haal, sê hy vriendelik aan die meisie:

,,Vertel my, Pêrel. Weet jy waar jou vriend is?"

Die meisie knik bevestigend en gee sag antwoord:

Ja, generaal, ek weet."

,,By wie se kommando is hy?"

,,Nee, hy is nie by 'n kommando nie, generaal. Hy hou homself eenkant; maar in die geveg sal generaal hom kry waar dit die heetste geskiet word."

,,Wat jy my vertel, is baie interessant, kind. Sal jy my nie nou vertel waar ek hom kan vind nie?"

Die meisie wys met haar hand na 'n koppie wat in die skemerende lig sigbaar is.

,,As u op daardie koppie staan, sal u sy kampplek sien," sê sy; toe voeg sy ernstig by: ,,Ag, generaal, u is so goed van hart; u sal nie op hom hard wees nie. Hy het alreeds soveel gely; en hy doen nou so sy bes om sy misstap goed te maak."

Verwonderd kyk Piet Joubert die meisie aan; maar Naudé kom nou terug, en hy swyg. Dis duidelik dat sy nie voor die landdros wil praat nie; en hy moet haar vertroue eerbiedig.

Dis reeds helder dag; en die generaal neem dus afskeid van sy vriende en stap weg. Hy loop reguit na die koppie waarna Pêrel hom gewys het, en klim dit uit. Blykbaar is daar êrens misverstand, want hierrond is nie 'n wa of enig ander soort van kampplek te sien nie. Toe kyk hy aandagtig langs die bergkant af, en sien 'n klein rokie uittrek. Hy stap dus langs die berg af daarheen. Die vuur brand in 'n kom wat aan alle kante deur groot klippe en bosse ingesluit is. Hier onder 'n skuins klip is 'n soort van skerm; en voor die skerm staan 'n ouman met 'n spierwit baard. Die ouman is alleen en is besig om koffie te maak.

,,Wat is dit nou hier?'' vra die generaal toe hy naby kom. ,,Wie is jy, vriend?''

Trots trek die ouman homself orent; en sy hand gaan in begroeting na sy voorkop.

,,Ek is die Swasieland-kommando, generaal,'' gee hy antwoord; en sy oë fonkel.

,,Die Swasieland-kommando? So?'' sê die generaal verbaas; toe bemerk hy die fonkeling in die oë van die ouman, en gaan voort in dieselfde gees: ,,Ek was nie daarvan bewus dat ek so'n kommando gehad het nie. Is daar van jou manskappe weg?''

,,Nee, ons is op volle sterkte, generaal.''

,,So! En is jy nou ook die kommandant?''

,,Nee, ek is die kommando, generaal; my kommandant is afwesig."

,,Wanneer sal hy terug wees?"

,,Hy sal netnou hier wees, want ek het hom reeds voor 'n rukkie die kloof sien uitkom."

,,Die kloof sien uitkom! So! Wat het hy dan daaronder gaan maak, en wanneer is hy weg?"

,,Hy is gister in die namiddag weg; en hy het waarskynlik die nag met ons vriende daaronder deurgebring."

'n Donkere blik kom oor generaal Joubert se gesig.

,,Ek is nie seker nie, vriend, dat ek baie in my skik is met mense wat so naby my laers kampeer en wat snags in die laer van die vyand deurbring nie," sê hy streng. ,,Jy sal 'n uitleg moet gee, asook bewyse van getrouheid."

,,Bewyse van getrouheid het ons reeds verskaf, my generaal, op die slag van Bronkhorst-spruit en elders."

Plotseling breek 'n lig oor die gesig van die generaal.

,,Jy sal nou wel die Gert Pretorius wees wat vir Pêrel Wentworth uit Swasieland gebring het?"

,,Dieselfde, generaal."

,,Dis goed dan, Pretorius. Ek is tevrede; en terwyl ek nou besig is om my kommandante te besoek, sal ek vertoef om sake met die Swasieland-kommando te bespreek. Ek hoor 'n ruiter. Die sal nou wel jou kommandant wees; en so lank as ek wag, kan die kommando my op 'n beker koffie trakteer."

'n Weinig later kom 'n ruiter die kamp ingery op 'n sterkgeboude, swart perd van die radse soort wat soos 'n bok deur die klippe klim. Hy het 'n groot jas aan, soos dié wat Engelse soldate dra, en 'n wit soldaat-helm op sy kop.

,,Hoe lyk ek in die geleende vere, oom Gert?" roep hy plesierig uit, onbewus daarvan dat daar iemand anders in die kamp is. ,,Hul het my goed gedien; en ek het die jas vir oom saamgebring."

Dus aangespreek, loop die ouman die ruiter tegemoet en bekyk sy vriend aandagtig.

,,Lank nog nie so goed soos in jou eie kleredrag nie," sê hy vriendelik. ,,Die jas sal ek egter met genoeë ontvang, seun; dit sal vir die ouman te pas kom."

Lig spring die jongman van sy perd af; en 'n paar oomblikke later, lê die geleende vere op die grond; hy is bly om van hul ontslae te wees. Hy is weer die wilde jagter van die woning aan die voete van die ,,Twee Susters." Die eienaardige velmus verleen 'n strenge trek aan sy gesig; en die tiervel om sy lyf vertoon die kragtige spiere van sy arms en bors. Hy staan daar wat hy is—'n forse seun van die woestyn.

,,Weet jy, oom Gert," merk hy op, onderwyl hul in die rigting van die vuur stap, ,,ek dink dikwels dat, terwyl die natuur alle middels besig om die mens tot die hoogste selfstandige volmaaktheid te bring, die neiging van die sogenaamde beskawing inteendeel is om swakkelinge te produceer,

wat dan op die samelewing teer en die vooruitgang belemmer. Ek vir my—."

Die spreker breek plotseling af. Vir die eerste keer rus sy oë op die man wat by hul kampvuur sit koffie drink. 'n Blik van verbasing kom op sy gesig; en hy word spierwit. Hy trek homself egter orent; en sy hand gaan in begroeting na sy voorkop:

„Ek het 'n saak van belang om te rapporteer, generaal," sê hy bedaard.

Stadig staan die generaal op. Hy beantwoord die begroeting; en sy oë rus skerp op die gesig van die jongman; daarna sê hy ernstig:

„Gaan voort."

En solank as die jongman vertel hoedat hy daarin geslaag het om die Engelse planne van aanval in hande te kry, rus die kalme oë ondersoekend op die spreker. Die oggend toe hy na die storie van Pêrel se ontkoming geluister en die houding van die meisie opgemerk het, het daar 'n suspisie by hom ontstaan wie die sogenaamde wildeman is. Nou is hy oortuig. Toe die jongman klaar is met praat, reik hy hom sy hand.

„Jy het die staat 'n groot diens bewys, my jonge vriend," sê hy vriendelik. „Mag ek nou, weet aan wie ons dank verskuldig is?"

'n Skaduwee kom op die gesig van die wilde man; en hy neem nie die uitgestrekte hand nie.

,,My naam is Kain, generaal,'' sê hy treurig.

,,Nou wel, Kain, sal jy dan nie jou generaal 'n handdruk gee as hy sy hand aan jou reik nie?''

,,Ek is dit nie waardig nie, generaal. Weet u wie ek is?''

.,Ek het geweet wie jy is vandat my oë op jou gerus het; en nou jou hand,man. Ek is trots om jou 'n handdruk te gee —want wat jy vandag gedaan het, is nie 'n geringe ding nie. Jou volk is aan jou dank verskuldig. Daar is 'n kapteinskap vir jou op my staf ope, Naudé. Ek het manne soos jy is, as brood nodig.''

Trane van aandoening wel na die oë van die jongman toe hy die hartelike handdruk van sy generaal voel; maar hy skud sy kop.

,,Ag, generaal,'' sê hy hartstogtelik, ,,glo my, ek is diep dankbaar vir u goedheid. ,n Beter aanbod sou ek nie kan verlang nie; nogtans kan ek dit nie aanneem nie, want die vloek van my vader rus nog swaar op my. Vergun my dus om maar voort te gaan soos ek begin het.''

En daarop vertel die jongman aan die generaal wat sy planne is met die betrekking tot die geveg wat verwag word, en vra hom om sy goedkeuring.

.,Tien man sou die hele loop van 'n geveg kan verander,'' eindig hy; ,,maar selfs 'n paar besliste manne sou die vyand vreeslik van agter kan seermaak en in die war bring as hul op die regte oomblik daarheen jaag en van daardie posisie besit neem.''

Ernstig kyk generaal Joubert die jongman aan.

,,Wat jy sê, is ongetwyfeld waar; en jou plan is uitstekend. Maar het jy ook daaraan gedink wat met die manne in daardie posisie sou gebeur as 'n terugvallende vyand op hul afstorm om wraak te neem?''

,,Sou die prys te groot wees om te betaal?'' gee die jongman kalm antwoord.

Andermaal reik Generaal Joubert sy hand en gee die jongman 'n hartelike handdruk. Daar is 'n vogtigheid in sy oë toe hy antwoord:

,,Dié vraag moet elke man wat hom daarin waag, self beantwoord, seun. God maak jou weg voorspoedig; en mag Hy jou veilig terugbring.''

Met dié woorde, draai hy weg en loop vinnig na die hooflaer terug.

## HOOFSTUK VII.

# Kaptein Kain.

Ons wy 'n kleine bloeisel
Aan die trouheid en die moed
Van 'n kleine bende helde
Wat die offers van hul bloed
Gelê het op die altaar
Vir die roem en vir die heil
Van die land wat hul bemin het
Met 'n liefde sonder peil.
Ons noem hul nie by naam nie,
Want die liedjie word gewy
Aan die helde wat in stilheid
Vir Vaderland wou stry.

Op 'n hoë punt, nie ver van hul kamp af nie, en vanwaar hul 'n goeie uitsig oor 'n deel van die Boere-posisie het, staan Kain en ou Gert Pretorius—hul ryperde, klaar opgesaal, kort-by hul. Die jongman is besig om aan sy ou vriend uit te lê hoe die vyand die aanvalspunte sal moet nader. Toe maak hy sy plan duidelik.

Die ouman sê vir 'n hele tyd niks nie; eindelik knik hy sy kop.

,,Ja," sê hy nadenkend, ,,dit is 'n goeie plan; maar dis 'n groot risiko om te neem. Het ons 'n aantal burgers gehad, sou ons 'n kans hê om ons werk te verrig en met ons lewe uit

te kom. Soos dit is, kan ons die vyand baie seermaak; maar in alle waarskynlikheid sal dit ons laaste geveg wees hierdie, seun.''

,,So het ek die saak aan myself voorgestel, oom,' gee die jongman erustig antwoord. ,,Ek kan egter alleen vir myself besluit. Ek gaan dit waag; maar ek vra oom nie om saam te gaan nie. Oom kan by die landdros se mense aansluit.''

'n Paar oomblikke is daar stilte; toe gee die ouman stadig antwoord:

,,Wel, en kom dit dan soveel daarop aan? Lewe sal moet opgeoffer word; en hier kan ons ons s'n duur verkoop. Nee, seun, ons twee het te lank skouer aan skouer gestaan: Ons skei nie nou hier nie. Ek gaan saam met jou, waar die weg ook mag heenlei tot na die einde toe.''

Onwillekeurig ontmoet die hande van die twee mans in 'n hartelike handdruk.

,,My kameraad,'' sê die jongman met gevoel.

Daar is nou 'n getrappel van ruiters agter hul; en 'n aantal berede burgers kom die berg afgery. Die officier in bevel bring sy manskappe op 'n ope plek tot stilstand, en ry alleen die berg af, tot by die twee mans.

,,Ek kom om die Swasieland-kommando te versterk,'' sê hy; en sy hand gaan in begroeting na sy voorkop, onderwyl sy oë nuusgierig op die eienaardige figuur rus. Toe oorhandig hy aan die wildeman 'n brief.

'n Warme gloed kom oor Kain, en sy hart klop vinniger

toe hy dit lees. Die kort berig gee aan Kain van Swasieland die tydelike rang van kaptein. Generaal Joubert het die oggend nie baie danig oor sy plan gesê nie; maar die onafhanklike aanstelling en die teenwoordigheid van hierdie manne is voldoende bewys van die vertroue wat hy in hom stel om sy plan uit te voer. In dieselfde oomblik voel hy ook die verantwoordelikheid wat op hom gelê word. Sy oë rus vir 'n rukkie op die officier; toe dwaal hul na sy troep wat geheelenal uit lewenslustige jongmanne bestaan.

,,Is jy bewus van die feit dat wie my vandag vergesel, maar een kans uit tien het om met sy lewe weer uit te kom?'' sê hy stadig.

'n Trotse trek kom op die gesig van die jonge officier toe hy antwoord:

,,Ons is van generaal Joubert se burgers, kaptein. Buitendien is almaal wat hier is, vrywilligers.''

Dié antwoord verdryf dadelik die kommer van die gesig van die wildeman; en 'n glimlag neem die plek daarvan in.

,,Dis dan alles reg, luitenant,'' sê hy plesierig. ,,Ons sal dan ook nie meer tyd mors nie.''

Met dié woorde spring hy in die saal; en die drie mans ry na die burgers terug. Met 'n paar hartelike woorde verwelkom Kain die burgers en bedank hul vir hul vrywillige ondersteuning van sy onderneming. Daarna kom 'n jongman wat 'n Vierkleur dra, vooruit; en die luitenant begin praat:

,,Ek het 'n opdrag aan u van die generaal, kaptein. Generaal Joubert stuur aan u tien van sy onmisbaarste manne; en aan u en aan ons vertrou by hierdie Vierkleur toe wat van-

dag op die voorfront van die geveg moet wapper. Hy vertrou dit met gerustheid in u hande, want hy weet dat sy vertroue nie sal verraai word nie.''

Eerbiedig en met ontblote hoof ontvang kaptein Kain die vlag uit die hande van die draer; en in die diepe stilte wat volg, rol 'n traan ongemerk oor sy wang. Met aandoening aanskou die burgers die toneel; en toe die bedaarde stem van hul nuwe kaptein helder op die oggendlug klink:

,,Laat ons om krag van omhoog smeek, om trou te staan en om ons plig te doen,'' word elke hoof in 'n oogwenk ontbloot, en die kleine bende buig eerbiedig neer voor die genadetroon van die Allernoogste Regeerder, wat die aarde in die hol van Sy hand vashou.

Eerbiedig gee Kain die vlag weer aan die jonge burger terug; toe neem hy sy plek aan die hoof van die troep, en lei die burgers langs die bergkant af.

---

Daar is 'n lomerigheid in die lug, want die somerson begin warm word. Duidelik is die bewegings van die troepe daaronder sigbaar van die hoogtes af. Links van die groot pad af, neem die grofgeskut posisie. Daar is 'n blou damp rook: 'n ontploffing volg; en 'n bom huil deur die lug. Die slag van Laingsnek is aan die gang.

Links van die grofgeskut kom die voetgangers aan. Hul doel is 'n punt tussen die grootpad en die spitsvormige koppie waar landdros Naudé in bevel is, en wat die voorste punt van die Boere-posisie is. Plotseling maak die Engelse ruitery hul verskyning nog verder links; en lank voor die voetgan-

gers naby hul aanvallingspunt is, is die geveg om die landdros se posisie hewig aan die gang. Die Engelse berede mag bestorm die spitsvormige kop met alle geweld. Met dappere beslistheid dring hul vooruit, langs die bergkant op. En nou storm die voetgangers ook in 'n lange ry die hoogte verder regs uit.

Dit is 'n kritieke tydjie—want as die ruitery hul doel betyds bereik, sal dit met die verdedigers swaar gaan. En kyk hoe vinnig vorder hul? Sal die landdros nog langer in sy posisie kan uithou? Die eerste afdeling van die aanvallers het reeds hoog-op 'n beskutte posisie bereik; en met 'n triomfkreet verlaat die agterste soldate nou hul eerste skuilplek en storm, onder 'n reën van koëls, vooruit om die eerste afdeling te ondersteun. Die posisie van die verdedigers word haglik; en as hierdie kop in die hande van die vyand val—

Hoog op die punt, vanwaar hy die beste op die slagveld kan neersien, staan generaal Piet Joubert, sy verkyker in sy hand.

„Andries," sê die generaal nou aan 'n man wat langs hom staan, „sien jy niks daaronder roer nie? Daar links vanwaar die Engelse ruitery uitgejaag het?"

Die ander man kyk erustig in die rigting aangewys; toe skud hy sy kop.

„Nee, ek sien niks nie, generaal," gee hy antwoord.

Teleurgestel draai die generaal weer na die geveg hoog teen die kop; maar nuusgierig om te weet wat sy generaal verwag om daaronder te sien, kyk die ander man nog altyd in daardie rigting. Plotseling roep hy opgewonde uit:

,,Kyk! Kyk daaronder, generaal! Nou is daar iets gaande. My hemel dit is burgers!"

Tweehonderd tree laer af as wat die aanvallers is, jaag 'n kleine bende burgers. Aan hul hoof ry 'n wilde figuur, in 'n tiervel gekleed, op 'n groot, swart perd.

My hemel, sal die kleine bende dit waag om die aanvallers van agter te bestorm? Sal hul glad nie skuil soek nie? Kyk, daar hou die aanvoerder stil. Hul het 'n Vierkleur by hul; en dié steek hul in 'n klipskeur vas. Hul gaan in 'n uitgestrekte ry voor die vlag staan; en nou kry die bestormers dit van agter. Salvo na salvo pomp hul in hul in. Kyk, kyk, die aanvallers wankel! Kyk hoe baie saals word daar onder hul leeg gemaak- Hul wankel; hul maal in wanorde; hul val terug—want wie van vlees en bloed gemaak, kan dit hou as die koeëls ook van agter kom? Vader omhoog, wat 'n slagting! Was die mens dan vir so'n doel gemaak! Kyk, nou sien die terugvallende vyand wat 'n geringe getal dit gewaag het om hul op ope grond van agter aan te val: en hul storm op hul af.

,,My hemel, sal die dappere, kleine bende nou nie wyk nie? Sal hul nou nie skuil soek nie?" sê die man wat langs generaal Joubert staan, hardop in sy opgewondenheid.

Treurig kyk die generaal sy maat aan.

,,Nee, hul sal nie wyk nie," gee hy antwoord.

,,In daardie kleine bende ry die fleur van die Transvaal—almaal waaghalse. En hul leidsman? Nee, ek glo nie hy sal vandag skuil soek nie, Andries."

Kyk, die kleine bende waag dit om die vyand tegemoet te storm. Is hul mal? As hul met die aanvallers handgemeen word, is hul einde daar, want dan moet hul vriende op die kop die skietery staak uit vrees dat hul eie bloed sal vergiet. Maar kyk, nou swink hul links weg; hul aanvoerder ken sy grond. Nou sien die vyand ook wat hul plan is; maar dis te laat, want hul het reeds skuil bereik. Hul is van hul perde af; en nou fluit die koëls; en op dié korte afstand is die slagting vreeslik. Die skietery van die kop af word ook nou baie beter, want die aanvallers is onder skoot en sigbaar. Die geveg is nou baie ongelyk—haas hopeloos; en die aanvallers val, so vinnig as hul kan, terug.

Generaal Joubert draai nou weer na sy vriend; en op sy gesig is 'n glimlag van verligting.

,,Nou kan jy sien, Andries, waarom ek nie om ons kleine bende helde so onrustig was nie," merk hy op. ,,Ek ken hul aanvoerder van ouds af. Hy het die kop van 'n generaal; en ek het hom vertrou."

En al die tyd wapper die Vierkleur rustig daaronder op die koppie, 'n hele ent van die naaste burger af—voorwaar op die voorgrond van die geveg. Maar kyk! daar is nou ander oë wat die eensame vlag sien wapper; en plotseling hou een van die aanvoerders van die vyand sy perd in. Hy is 'n grofgeboude, dapper man, altyd op die voorfront van die stormparty, en altyd die laaste om die slagveld te verlaat. So is dit ook vandag. Hy aarsel nie om sy kanse te bereken nie; maar in dieselfde oomblik, dat hy stilhou, ruk hy sy

perd om en storm op die koppie af, om die vlag buit te maak. Onder 'n reën van koeëls, waarvan nie een hom raak nie, jaag hy vorentoe. Sonder om af te klim, ruk hy die vlagpaal uit die klipskeur. 'n Paar keer waai hy dit uitdagend in die rigting van die Boere-posisies; toe ruk hy sy perd om en ry vinnig agter sy soldate aan.

Daar is egter ander wakende oë, wat gesien het wat sy plan is. Agter hom vlieg nou 'n ruiter, op 'n groot swart perd, lig soos 'n wildsbok oor die ru bergkant. Hy haal die vyandelike ruiter in; hy gryp die Vierkleur. Liewe hemel, hul is albei van hul perde af; hul worstel op die grond.

Vanwaar hul nou is, kan die agterhoede van die terugvallende vyand sien wat gaande is; en hul ruk hul perde om, teneinde hul officier te ondersteun. En kyk, daar storm ook die kleine bende helde vooruit om hul kommandeur te steun. Helaas sal die kleine bende andermaal alleen die oormag moet terugdryf? Nee, nie alleen nie. Kyk, Transvalers kyk, daar storm Naudé se burgers in twee afdelings van die kop af —ou kommandant Naudé en sy seun Hendrik aan hul hoof.

Die worsteling op die grond is nou verby. Stadig lig die oorwinnaar, 'n forse jongman geklee in 'n tiervel, homself op; en hy waai die vlag uitdagend na die vyand wat nou kortby hom is.

Die stormende burgers sien dit; en 'n triomfkreet skeur die bergkant. Die soldate hoor die magtige kreet en ruk hul perde om en vlug in wanorde na benede.

Die voetgangers storm nou alreeds die hoogtes verder regs uit. Hul reken daarop dat die berede mag by dié tyd die voorste posisie van die Boere in besit sal hê. Nou is hul posisie haglik, want ook hul sal dit nou van agter kry.

Die wilde ruiter ry egter nie met die burgers om die voetgangers ook op hul plek te sit nie. Sy werk is gedaan; en hy is tevrede, want hy weet dat die slag van Laingsnek 'n skitterende oorwinning vir Transvaal is. Ongemerk en sonder 'n sug, sak hy op die grond neer; en na enkele oomblikke is hy alleen.—Nee, nie alleen nie. Hy hoor iets by hom roer; en toe hy opkyk, sien hy vir Storm, sy groot, swart perd, trou tot aan die einde toe, by hom staan. Hy laat weer sy oë toeval, want dis alleen met groot inspanning dat hy hul kan ophou. Hy verlang niks meer van die lewe nie. Hy is tevrede.



## HOOFSTUK VIII.

### "........gelyk ook wy vergeven onzen schuldenaren "

Hoe klein en nietig is tog die gevoelens van wraaksug en haat in die harte van Adams kinders. Die vaders bou forte en skep wapens om mekaar mee te vernietig. Dan kom die liefde in die harte van die kinders en oorwin die haat. Hul word in hart en siel verenig—'n lewende monument wat getuig van die onweerstaanbare mag van die ewige liefde, wat eindelik tog alle volke en elke mensekind met die liefdeband aan sy naaste sal bind, wanneer die mag van die duisternis finaal verslaan is.

---

Na die geveg het Pêrel en Jessie hul hande vol, want verpleegsters is nie te volop nie; en vriend en vyand wat in hul hande val, moet verpleeg word. Die twee meisies werk altyd saam; en onder bestuur van 'n jonge dokter word hul aldag knapper.

Eendag word 'n ou kolonel, wat swaar gewond is, na hul ambulanstent gebring. Hy is baie kortgebakerd en dus moeilik om mee te werk; nogtans, om sy gryse hare ontwil, behandel almaal vir hom met respek. Met Pêrel is hy altyd vriendelik; en sy is dan ook die enigste een na wie hy luister. So het dit gekom dat sy maar altyd die een is wat vir hom alles moet doen. Een dag, toe hy beter word, begin hy met haar praat; en toe vind sy die rede vir sy partydigheid uit.

,,Daar is iets in jou voorkoms, suster, wat my baie aan my eie dogtertjie herinner," sê hy. ,,Jy is kleiner; en die kleur van jou oë is anders. Nogtans is daar 'n trek op jou gesig wat vir my aan haar herinner."

Hierop glimlag Pêrel net en sê niks nie; sy is bly dat sy die ouman kan troos, want, nieteenstaande sy slegte humeur, begin sy van hom hou, en sy het vir hom baie jammer. So gebeur dit dat die meisie dikwels vertoef om met die ouman 'n bietjie te gesels; en by een van dié geleënthede vra hy haar na haar van. Toe sy vir hom vertel dat sy Wentworth heet, word hy baie opgewonde; en hy vra haar omtrent haar vader uit. Dit is vir albei 'n groot verrassing, want die einde van die hele saak is dat Pêrel in die sleg-gehumeurde ou kolonel 'n eie bloedoom vind.

Vir Kain is daar vereers maar min hoop; hy is baie ernstig gewond. Nogtans het hy gelewe. Hul doen vir hom wat hul kan; en in sekere mate word hy beter. Daarby bly dit egter; en sy geval is vir die knappe, jonge geneesheer 'n raaisel. Die wonde genees; maar hy kon nie verstaan hoe 'n man met so'n forse gestel so stadig vorder nie. Hy het maar swak gebly.

Dit lyk vir my of hy geen lus het om te lewe nie," sê hy eendag aan die verpleegster. ,,Kan niks gedaan word om sy belang in die lewe op te wek nie?"

Die verpleegster is Jessie; sy is maar altyd aan die sy van die sieke man. Sy weet die oorsaak van die hopelose neerslagtigheid; maar sy kon dit nie aan hierdie vreemdeling vertel nie.

Die jongman kla nooit nie: maar sy oë is op elke besoeker, asof hy maar altyd vir iemand wag wat nie kom nie. Pêrel en Jessie besluit toe om sy moeder te laat kom; maar toe hul met hom daarvan praat, belet hy hul beslis om dit te doen.

,,Nee," sê hy, ,,my verlange na haar is vreeslik; maar ek sou alleen haar smart vererger; en ek sou dit nie kan deurstaan om haar te sien, solank as die vloek nog op my rus nie. As my vader my sou seën, en dus die vloek uitwis, dan—ag, my dierbare moeder!—maar my vader sal nie kom nie. Ek is nie bang om te sterf nie; maar ag, ek het God gesmeek om my die genade te skenk, dat my vader se hand met 'n seën op my mag rus voor die einde kom. Dan sal ek gelukkig gaan."

En toe gaan Jessie by hom sit; en sy vertel hom dat die landdros nog altyd op die veld is, en nie eens van sy aanwesigheid hier weet nie; en hy word kalmer—vir 'n tydjie. Toe begin hy hom weer van nuuts af kwel. Nadat die geneesheer egter die opinie uitgespreek het dat, as niks gedaan word om 'n verandering in die gemoedstoestand van die pasjiënt te bring nie, hy nie sal deurkom nie, besluit Pêrel om 'n einde aan dié toestand te maak. Sy besluit egter om eers haar ou vriend, generaal Joubert, te raadpleeg. Die generaal luister geduldig na haar; en toe sy klaar is, sê hy vriendelik:

,,Wees maar gerus, Pêrel, en laat alles aan my oor. Ek

was buitendien van plan om met die landdros te praat; maar totnogtoe was daar geen geleëntheid nie."

Die selfde dag besoek die generaal sy vriend. In sy hand dra hy 'n pakkie. Nadat hul mekaar gegroet het, maak hy dit oop en haal daar 'n Vierkleur uit. Die vlag is verskeur en met bloed besoedel. Eerbiedig hou hy dit voor die landdros.

,,Ek het die vlag vir jou gebring, Philip," sê hy eenvoudig. ,,Dit kom jou en jou huis toe. Nog nooit in die geskiedenis van die wêreld was 'n vlag deur trouer burgers beskerm nie."

Die landdros neem egter nie die vlag nie. Trots en regop staan hy voor sy generaal.

,,Ek bedank jou vir jou vriendelike woorde, generaal," sê hy in sy gewone kalme stem. ,,Maar die vlag kom ons nie toe nie. Ek het die hele toneel wat daar voor my posisie afgespeel was, aanskou. Die roem en die geskenk kom net een man toe—die man wat die dag die vlag gered het. Selfs is ek die eer waarmee ek uit die slag gekom het, aan hom verskuldig; en graag wil ek hom nog daarvoor bedank. Ek hoor, hy lê nog in 'n baie swakke toestand. God gee dat hy gesond word. Transvaal het van sulke seuns nie teveel nie; en ons kan hom noueliks mis."

Nogtans behoort die vlag aan die huis van Naudé, Philip," sê die generaal weer. ,,Die man, wat jy so goed

beskryf het, is niemand anders nie as jou eie seun, kaptein Frans Naudé van Swasieland."

Asof 'n slag hom in die aangesig getref het, staan die landdros enkel bedwelmd sy generaal aan te staar; en hy word doodsbleek. Toe sak sy oë na die grond. Vol meegevoel laat generaal Joubert nou sy arm om die skouers van die ouman rus.

,,Nee, ons moet hom nou vergewe, Philip," sê hy sag, ,,en by vergifnis kan daar geen voorbehoud wees nie. Hoe sou ons, wat almaal sondaars is, voor ons Grote Regter kan staan as ons nie wil vergewe nie? Sal ons dit durf waag om ons knieë voor die genadetroon te buig met 'n leuen in ons mond:

,,En vergeef ons onze schulden, gelijk ook wij vergeven onzen schuldenaren."?

,,Ek is gereed om my deel te doen, ou vriend, en het sy aanstellingsbrief, wat sy ou rang van kaptein aan hom teruggee, in my sak; doen nou ook joue."

Vir 'n hele ruk staan die twee mans mekaar aan te kyk; toe plotseling bars die woorde uit die volle hart van die landdros:

,,My God, ek dank U!"

Daarop gryp hy die uitgestrekte hand van sy vriend; en onwillekeurig rol die trane oor die ou wange. Tesame ry hul terug na die laer; en tesame stap hul na die tent waar die gewonde man lê. Maar by die deur bly die generaal agter.

Toe die landdros by die tentdeur inkom, is die oë van die siek man met 'n smeekbede daarin op hom; en die ouman kan byna nie sy trane bedwing nie.

„Frans, my seun," sê hy eenvoudig. „God-dank vir so'n seun! Nieteenstaande die verlede is hy tog 'n loot van die ou, ou stam."

Dit is al. Maar dit is genoeg; en 'n nuwe lig van lewe skyn selfs deur die traue wat nou nie wil gekeer word nie, van die gewonde man. Eindelik, toe hy weer sy stem kan beheers, sê die siek man sag:

„My vader, as daar vir my ook nog vergifnis is, seën my dan nou."

En toe sak die landdros op sy knieë neer en bid vurig dat die Allerhoogste vertroosting en 'n ryke seën op die swaarbeproefde siel van sy dierbare kind mag uitstort.

---

Snel volg veranderings een die ander in hierdie kort lewe. As ons in moeilike tye lewe, dan lyk dit asof hieraan nooit 'n end sal kom nie— hoe donkerder die nag, hoe verderaf skyn die daeraad; tog, as ons terugkyk, dan sien ons oral tussen die donkere wolke van die verlede heldere sonnestrale.

Dis teen die einde van April van die jaar 1881. Die son skyn helder; en die Trekkers is weer gelukkig, want die Vierkleur wapper oor hul land. Ook Elim vernamelik heers daar 'n kalme geluk. Die familiekring is weer voltallig; maar in die harte van die twee oumense is daar 'n onderdrukte treurig-

heid, want hul weet dit kan nooit weer soos voorheen wees nie. Die voëltjies het alreeds hul eie vlerke beproef; en die dag is naby dat hul een vir een sal wegvlieg, om hul eie nessies te bou.

Frans gaan terug na Swasieland, want die land waar hy sy ballingsjare deurgebring het, oefen 'n groot aantrekkingskrag op hom uit. Hy is reeds besig om vir sy trek klaar te maak. Hierdie slag sal hy egter nie alleen gaan nie, want 'n paar van sy vriende het besluit om met hom saam te trek na die mooi land, wat hy so goed weet om vir hul te skilder.

Sy vroutjie, Jessie, verlang ook weer terug na hul kleine woning, in die skaduwee van die twee spitskoppe.

Daar is egter een vriend wat hul nie weer sal vergesel nie; en hul mis hom baie. Ou oom Gert Pretorius is nie meer nie; hy rus daar op die grense van Natal, die land waar sy dierbare rus. Soos hy geleef het, so het hy gesterf—in die diens van sy volk en medemens.

Dis 'n skone agtermiddag 'n paar weke later. Vier waens staan op die werf op Elim gereed, om die volgende dag die trek na Swasieland te aanvaar.

In die woning van die landdros is almaal bedrywig; dus merk hul nie 'n rytuig aankom nie, totdat dit voor die deur stilhou en 'n ouman, geklee soos 'n kolonel van die Britse leër, die huis instap. Hy is van natuur kortaf in sy omgang met sy medemense; en hy kom dus kort en saaklik tot die besigheid waarvoor hy daar is.

,,Ek kom die dogter van my broer haal, om haar met my

saam terug na Engeland te neem," sê hy, nie onvriendelik nie, aan die landdros.

Pêrel word dus geroep; en in die voorhuis vergader die huisgesin.

„Pêrel," sê die kolonel aan die meisie, „ek het gekom om jou te haal. Daar is in Engeland vir jou 'n erfenis en 'n posisie in die beskawing om te beklee. Jy het alreeds teveel tyd verloor; en jy moet dadelik na skool gaan om 'n behoorlike opvoeding te kry. Ek is diep dankbaar vir alles wat jou goeie vriende vir jou gedaan het. Maar jy het 'n plig teenoor jou geslag; en jy moet jouself voorberei om dié plig met eer te vervul. My tyd is baie kort; en jy moet dus klaarmaak om dadelik te gaan, my kind."

Terwyl die ouman praat, word Pêrel se gesig spierwit. Haar oë rus op die landdros en tant Nelie met 'n blik van onbeskryflike liefde; daarna rus haar oë op die gelukkige gesig van Jessie, wat langs Frans sit; en die trane wel in haar oë op. Vir Hendrik kyk sy glad nie aan nie. Sy het die mense hier so lief; maar nou vir die eerste keer besef sy dat sy nie een van hul is nie, en dat sy al die tyd maar net 'n las vir hul moet gewees het. Toe gaan sy by die venster staan uitkyk.

Daarbuite is alles ook so lief en skoon. Die gesang van voëltjies en die gekoer van die torelduifies klink in die stille lug; en haar oë rus op die eensame wonderboom, wat agter die huis, aan die voet van die berg en regoor die kraal, staan. 'n Sonstraal, wat sy weg deur die raam vind, rus saggies op haar bruin lokke; en nou verander die kleur van die hare, en

neem dit 'n goue tint aan. Die toneel voor haar bring herinnerings van die verlede aan haar terug. Sy sit weer op die klip, wat soos 'n stoel uitgehol is, onder die wonderboom; en die tonele voor haar verdwyn. Sy kyk ver, ver in die toekoms in, asof sy terstond die geheim van haar eie noodlot daaraan wil ontruk. Duidelik, maar asof van 'n grote afstand, klink 'n singende stem:

,,Uren, dagen, maanden, jaren
Vliegen als een schaduw heen;
Ach! wij vinden, waar wij staren,
Niets bestendigs hier beneên!
Op den weg, dien wij betreden,
Staat geen voetstap, die beklijft:
Al het heden wordt verleden,
Schoon 't ons toegerekend blijft!"

'n Golf van weemoed oorweldig haar; en die trane stroom ongehinderd oor haar wange. Toe sy haar gevoelens weer kan beheers, draai sy treurig na die geselskap terug. Haar oë rus weer op die oumense, op Frans en Jessie, daarna op haar oom; en weer soos voorheen slaan sy vir Hendrik oor.

,,Ek sal gaan, oom—en dit sal nie lank neem om klaar te maak nie, as...as my vriende hier my nie meer nodig het nie," eindig sy sag; en nou vir 'n korte oomblik rus haar oë op Hendrik, wat treurig die toneel staan en aanskou.

Daar volg 'n diepe stilte; en in dié stilte voel Hendrik die oë van sy ouers op hom. 'n Lig breek oor sy siel. Hy verstaan eindelik; en dit is asof die hele orkes van die skep-

ping plotseling in 'n heilige simfonie uitbars en 'n sang van liefde sing.

Kalm stap die jongman na waar die meisie staan, en gee antwoord:

„As ons jou nog nodig het? Nee, ons sal jou altyd nodig hê, my kleine Perlemoen. Ons kan jou nie mis nie."

Vertrouelik reik die meisie albei haar hande aan die jongman. Op haar gesig is die sonneskyn van geluk weer helder—'n geluk wat weerspieël word op die gesigte van die twee oumense en die hele familiekring.

Alleen die ou kolonel staan opsy, met 'n ontevrede blik, die gelukkige toneeltjie en aanskou. Die landdros staan nou egter op en reik sy hand aan hom.

„Moenie so streng kyk nie, kolonel," sê hy vriendelik. „Dit is tog maar die loop van hierdie lewe. Haar vader het 'n dogter van ons volk geneem; nou neem ons haar weer op ons beurt. Die ruil is dus gelykop."

DIE END.

*By*

UNIE-VOLKSPERS-BOEKHANDEL

Bus 90, KAAPSTAD

*het ook die volgende ROMANS verskyn:*

# HERSENSKIM

*Deur* MAGDA SMIT

'n Roman waarin die skryfster die uiterste hartstogte van haar karakters op aangrypende wyse blootlê. Liefde, selfsug en haat — alles vier hier woeste hoogty.



# WEERTY

*Deur* MAGDA SMIT

Almal wat hierdie nuwe skryfster se eerste roman geniet het, sal nog meer hou van haar tweede. Dit is 'n boeiende verhaal oor die huwelik van 'n jong man van ryk ouers met 'n boeredogter uit 'n arm huisgesin. Soos in haar vorige werk is die taalbeelding vars en oorspronklik.



# DIE REËNBOOG IN DIE WOLKE

*Deur* MIEMIE-LOUW THERON

Dit is 'n boeiende boek met 'n gesonde strekking en is opgedra aan al die Vroueverenigings in die land.



# ANTON

*Deur* C. H. GELDENHUIJS

Hierdie mooi roman voer die leser terug na sy eie jongdae met sy spogperd . . . die buurplase . . . die nooiens . . . .



# BOTSING

*Deur* LULU BREWIS

Dit is 'n opwindende verhaal van 'n belangrike tydperk in die lewe van 'n jong dame.... aan die geheimsinnige en sensasionele ontbreek dit nie.. Dit is gesonde, leersame lektuur.

BY ALLE BOEKHANDELAARS

